Van . . .
JOCHEM VAN BRUGGEN
het ook verskyn:—

## AMPIE,

die Natuurkind.

Prys 8/=.



## AMPIE,

die Meisiekind.

Prys 7/=.



## TELEURGESTEL

Prys 6/6.



In die Pers:—

## AMPIE,

**Dramatiese bewerking**

van deel 1 en 2.

(Verskyn in Maart 1930.)



Verkrygbaar by:—

J. L. VAN SCHAIK, BEPK.,
PRETORIA.

# INHOUD.

# BYWONERS.

---

## HOOFSTUK I.

### HULLE BAAS.

1.

Andries Vry is die eienaar van een van die grootste plase in die distrik en het nie nodig om self in sy boerdery te werk nie. Hy is ook al taamlik bejaard daarvoor. Na die Anglo-Boere-oorlog was hy in staat, om in betreklik kort tyd sy woning en werf van verwoesting se merke reg te dokter. Aan hulp het dit hom daarvoor nie ontbreek nie, want baie verarmde boere was maar te begerig om 'n sitplekkie te kry as bywoner in daardie dae, en Andries Vry is 'n eerste-klas witman.

En sedert bewerk hulle lappies grond op sy plaas uitsluitend vir hulleself, waarvoor hulle aan Andries Vry die arbeid gee, wat hy nodig het in sy eie boerdery.

'n Stil tyd van besinking na die oorlog se rumoer en sorge, het sy lewe gelei in die egaalste afwisseling van aksie en rus, uitgee en ontvang in hulle verskeie vorme. En daardie lewe het sy gemoedsaandoeninge gepaai en gesus. Andries Vry is 'n tevrede mens. Sy eersug reik nie hoër as 'n kerkbetrekking nie en sy behoefte is nie meer as „het brood mijns bescheiden deels" nie. Hy is innig godsdienstig en kan

ure lank uit die Woord gesels met heerlike ywer en die Bybel is vir hom sy bron van kennis en troos. As ouderling hou hy die diens in sy ruime voorhuis vir sy gebuurte en in alles erken en eerbiedig hy die leiding en wil van God, waarvoor hy sielsonderworpe buig. Selfs die kwaaiste teenspoed, wat sy boerdery tref, sal hy met berusting dra en slegs meer sy afhanklikheid van God besef.

Sy boerdery ly ook aan 'n rustige egaalheid. Selde is daar verbetering of 'n uitbreiding waar te neem. Alles bly in die ou sleur, volgens die gewoonte, wat sy opvoeding hom geleer het. Die mense, wat niks met hom kan uitvoer nie, is hulle, wat rondgaan om moderne landbougereedskap aan die boere te verkoop. Hy sal stil sit en luister na die goeiigheid van hulle goed, niks bestry nie, niks veroordeel nie, 'n aanmoedigende knikkie selfs gee, hulle goed onthaal met koffie en middagete maar niks koop of bestel nie.

In verhouding tot die oppervlakte wat op sy plaas bewerk kan word, is sy lande klein, hoewel hulle ordentlik groot lyk en hom 'n ruim bestaan verskaf; en omdat Oom Andries op soveel plekkies bywoners het, gaan sy werk voorspoedig en gereeld en voel hy werklik nie die gemis van landbougereedskap, wat arbeid bespaar nie.

„Dis mos origheid om my boerdery te verander! Ek is nou vyf-en-sestig en ek boer nog almelewe eerste-klas. Daardie nuwerwetse gedoentes is net in die wêreld om te knoei en om die duiwel te help, waar hy tot sonde wil verlei. Ons mense versleg langs die beste masjien, want hulle lywe rus en hulle gedagtes woel. Nee wat! 'n mens moet werk dat die sweet so van hom aftap: dis die wet en ons moet luister!"

Dis 'n redeneergang van Oom Andries, vernaam as sy ou

lyf lekker uitrus op die breë stoep. Hy het ook gewerk in sy dae. Sy forse huis met die breë stoep hou wyd die landerye in die oog en daarop wag 'n sterk boereleuningstoel vir die gesette lyf van Andries Vry. Langsaan teen die muur, blink 'n tweeloop-haelgeweer en dis die vinke se skrikmaker, wat vanjaar in talryke swerms kwaad doen en baie vrypostig is. Kort-kort druk Oom Andries 'n skoot af vanwaar hy sit of hy stap, so op sy tyd, na sy lande en trek daar los. Dan gons dit deur die lug soos 'n groot dwarrelwind, wat verby trek en hy kyk die wolk van vinke agterna tot hulle uit die oog is en sê: „Nou kan Ter Blanche maar onder hulle woel!" Daarna stap hy met regop houding die werk deur. 'n Eerwaardige voorkoms, met patriargale kop, wat alles raak sien en die bywoners voel dat hulle baie agting het vir Oom Andries Vry. Dis vandag die swaarste arbeid wat hy doen. Sy vrou sit op die stoep, besig met naaldwerk. Dis of daar so'n laggie oor die stoel se leuning glim, as die groot gestalte van Oom Andries aankom en die groot, vet hande om die armleunings bol, en so stadig die swaar liggaam afsak, met 'n sug, gevolg deur 'n spontane klag: „Soe! die ou lyf van my! die ou lyf van my wil nie meer nie!"

En sy ou vrou het altoos die geduldige antwoord gereed, sonder opkyk van haar werk: „Ja, ons is nie meer vandag se kinders nie, ou pa." Terwyl sy so effens, sonder die naaldwerk te laat rus, haar grys hoof na die voordeur toebuig:

„Siena! bring tog vir jou pa koffie! Maak gou-gou my kind, jou pa is moeg!"

Die dogter bring dan haastig vir haar vader die koffie. 'n Stil, werksame boerenooi, wat nooit moeg sal word om vir haar ma te luister nie en die opstal van haar vader, as

haar wêreld liefhet. Dis tog te duidelik, dat die huisgesin gelukkig saamleef. Moeder se maklike veldstoeltjie, net vir haar gemaak deur homself toe hy nog rats was—haar voetstofie en haar naaldwerkkissie. — O rustig is daardie lewe en innig vroom blink die eenvoudigheid!

Sy breë rug is vol en sag oor die leuning en Oom Andries kan ver oor die lande kyk, waar hulle nou hawer sny en hy is dankbaar dat hulle vorder met die oes — sy bywoners.

2

En daardie middag kom 'n vreemdeling by hulle op die stoep. Sy gesig is vervalle, maar vol lewendigheid is sy groot blou oë, wat flink opkyk. Hy is 'n mynwerker, wat wil boer en nou grond soek. Sy naam is de Klerk.

,,Kom laat ons dan maar in die huis gaan,'' sê Andries Vry langsaam, onwillig om 'n transaksie te sluit voor hulle gesels het. Siena bring koffie binne en Vry presenteer sy tabaksak. ,,Nee dankie meneer Vry ek rook nie! Ek het so'n rapsie van die myn se kwaal weg en rook doen my kwaad. Maar ek het goeie moed om die kwaal te wen. As ek boer, sal ek volop vars lug hê en dis die beste medisyne en ek het 'n bietjie oorgekom, meneer Vry, om te hoor of U daardie stukkie grond, bo in die rante, nie altemit aan my wil verhuur nie.''

Maar dit gelief Andries Vry om geen direkte antwoord op die direkte vraag te gee nie. Hy is 'n man, wat padlangs loop en praat; maar ook 'n pad kan myle uit die koers draai, voor die doel bereik word.

,,Die myne is ons volk se grootste vyand, meneer de Klerk. Vandat hulle geopen is, het ,,Yes'' en ,,No'' in die land gekom, en vandat ,,Yes'' en ,,No'' in die land gekom

het, het ons al die sonde. Duisende jong Afrikaners se lewe is vandag verrineweer. 'n Mens kan die dood nie ontvlug nie, maar wel tegemoet loop, en die wat in die myn gaan werk, sê openlik: „Dood, kom vat my, — hier is ek!" En nie alleen die liggaam nie, maar ook hulle siele word verrineweer deur al die nuwighede, die valse sektes en gelowe! Ja! die myn is ook die indirekte oorsaak, dat so baie van ons volk buitekant die ou en beproefde paaie dwaal. Ek weet nie meneer de Klerk of ek jou dalk seer maak nie, maar dit traak my ook nie! Ek skaam my vir my opienie vir geen mens ter wêreld nie! Daar staan te duidelik: „En vele valse Profete zullen opstaan en zullen er velen verleiden." "

Maar de Klerk is vas aan sy kerk en hou niks van daardie lawaaigedoentes nie, wat hulleself die enige en ware godsdiens noem. „U is darem te straf op die myne meneer Vry! Hulle hou tog baie mense aan die lewe en hulle betaal goed!"

„Dis die lokaas, wat hulle voorstoot, neef, en dan wag die wêreld met al sy begeerlikheid en lis, en dan — „zij verlieten hunner vaderen God en volgden andere goden na, en verwekten de Here tot toorn." En God wag anderkant met sy straffende hand. Jyself, meneer de Klerk, het al 'n rapsie van die mynkoors weg! nie waar nie?"

De Klerk sien kans om weer sy punt vorentoe te bring en antwoord opgewek.

„Juis! en daarom wil ek maar betyds padgee, om die beste te doen wat ons Afrikaners kan doen, en dis boer. Ek het kom hoor of Oom nie aan my daardie stukkie grond, bo in die rant kan verhuur nie." Andries Vry glimlag ongelowig en sê: „Die laaste een wil teenswoordig boer, neef.

Dis Griek en Portugees en Jood en selfs die Koelie. Ons het vrotsig met ons talent gewerk en die Rentmeester het dit gevat om vir 'n ander te gee." En regstreeks vra hy de Klerk in alle erns: ,,En kan jy boer?"

,,Wel ek meen so, meneer Vry. My pa het 'n boerdery gehad langs Mooirivier en my oom is 'n groot wynboer in die Kolonie. Ek het baie oor boerdery gelees en ek sal mos nie gaan grond huur nie Oom, as ek nie kan boer nie!" ,,Nee neef! ek vra maar net, omdat jy daar bo in die rant wil gaan boer. Dis so uit die koers." ,,Oom, die plek geval my. Daar is blomme vir my vrou, en die suiwerste lug vir my." ,,As jy om daardie redes die plek wil hê, goed! ons kan so'n plan maak! Voor verlede jaar het 'n Engelsman en sy vrou dit gehuur en net die plek vervuil met daardie wilde blomme, rondlopers noem ons hulle, wat nou so vermal groei, of hulle die huisie met geweld wil inneem. En hulle het verdwyn, sonder dat ek kik of mik van hulle gehoor het tot van dag toe. Hulle skuld my nog die laaste paaiement huur, maar dis minder. 'n Mens, wat met bedrog deur die wêreld gaan, moet weet God slaap nie!"

Andries Vry en Alwyn de Klerk het die agtermiddag 'n huurkontrak aangegaan.

---

## HOOFSTUK II.

### HULLE, MAAR VERNAAMLIK GOUWS.

1.

Versprei oor die plaas lê hulle klein boerderye. Rousteenmure, 'n hupdak van gras en 'n plat agter is hulle wonings en 'n woelige kroos van kinders kort op mekaar, hulle grootste seën in die meeste gevalle. Daar is baie verskeiden-

heid in die bywonersmaatskappy op Andries Vry se plaas. Hulle opstalle dra die kenmerke van hulle eienskappe: onverskilligheid, tevredenheid, ambiesie. Die wat oorleg besit, 'n flukse vrou, wat inspring as die nood dit eis om die groentetuin te onderhou en pluimvee te versorg, gaan vorentoe. Baan hierdie persoonlike eienskappe en onderlinge verhouding vir die gemiddelde boer die weg na 'n welgestelde lewe, vir die bywoner is hulle vereiste, wil hy as 'n witman lewe. En waar die verstandige harmonie bestaan, word die geringste voorspoed gewaardeer, word die onvermydelike teenspoed, wat elke boerdery oplewer, maklik om te dra, omdat wedersydse opbeuring nuwe moed gee en kragtige hoop verwek. Waar dit afwesig is, skep onverskilligheid of moedverlore 'n ordelose lewe van doelloos rondtrek en 'n gestadige verslegting.

Daar is 'n uitgeteerde murasie op Andries Vry se plaas, onder 'n sinkdak, met lutterige vensterluike so klein soos hoenderhok-deurtjies, waarin die armoede broei van Sitman en sy gesin. Verwaarlosing omvat die krot, met wat daarin is en die kindertjies is selfs gelukkig van weet-nie-beter-nie, op hulle swart kruipknietjies in die stof. Hulle moeder gaan krom deur die drag van 'n lewe van enkel ontbering en gesukkel en skraal, met 'n droefgeestige gelaat, maar van bo tot onder verwaarloos, is Cornelis Sitman self. 'n Onbeduidendheid, wat in die lewe bly, deurdat sy vrou Bettie, as sy fris is, 'n sober stukkie kos tuis bring, deur haar gewilligheid om te werk, en omdat Andries Vry en sy vrou jammer voel vir sy kindertjies. 'n Wese wat die naam van man slegs dra omdat hy hulle en vir Bettie het; maar verder doelloos, willoos, vol ingebeelde kwale en 'n vyand van alle vaste werk. En gestyf in sy slegtigheid deur Bettie se

simpele hardkoppigheid, wat van haar Neelsie geen kwaad wil hoor nie, verbeel hy homself dat daar geen gewilliger werksman is as hy nie. Dis net die lyf, die rug, sy arms, sy bene, wat hom hinder. 'n Eie boerdery het hy nie meer nie. Daarvoor is hy te sleg en Andries Vry wil sy gronde goed bewerk hê. Maar Sitman verrig knutselwerkies, as hy dink dat sy lyf dit sal toelaat en help af en toe in Oom Andries se boerdery, vir 'n kleinigheid en kos; maar altoos het hy 'n ongebleekte kussingsloop in sy geskeurde baadjiesak opgerol, of 'n suikersakkie vir die gifte, wat jammerharte daarin wil doen, as hy 'n klaagsang uitgesing het. Die bywoners het goeie harte oor die algemeen, maar ook 'n stille geestigheid, wat Cornelis Sitman heimlik „meeldiaken" noem.

Met Sitman op die onderpunt, as verreweg die swakste, gaap die reeks bywoners en spring op die gros, waarvan elkeen sy besonder swak en voortreflike puntjies het, maar niemand baie uitblink bo die ander nie. Daar is kruismakers, windmakers en straatmakers onder hulle; Andries Vry het 'n groot plaas. Daar is Gouws, wat as hy die môre met 'n verkeerde nuk opstaan, sy mond nie oopmaak nie, en verkeerd bly vir 'n lang tyd. Buierig, sodat 'n mens niks met hom kan aanvang nie, of baie meer van hom gedaan kry as hy self ooit plan gehad het om te doen. Een wat baie kan versit as hy op sy sterkste is. 'n Man wat loop en brom, omdat brom brom is en... maar ons sal Gouws môre in die hawerland kry...

Daar is sy woning van rooi baksteen met parmantige gewels; gerieflik en netjies binne deur betreklike welvaart. Op sy werf wys kraal en waenhuis, dat Willemse 'n koningbywoner is. Hy kan maklik vir homself uitsluitend gaan

boer. Maar hy het op die ou plaas geword, wat hy nou is, en regterhand van Andries Vry is hy ook sy vrind en hy weet dat Oom Andries dit sonder hom bitter swaar sal kry. Dog ook onsigbare drade weef 'n magtige netwerk, om sy opstal met Oom Andries Vry se woning in te vang. Sy oudste seun Albert is 'n knap jongkêrel, soos 'n voorslag in die werk en Andries Vry is baie gek na hom.

Willemse het 'n opgeruimde aard en die bywoners werk tevrede saam met hom: 'n enkele is in stilte afgunstig en Sitman het vir Willemse 'n heimlike vrees. Maar niemand is Willemse se openlike vyand nie. Daar is 'n groot rede waarom die gehele omgewing dankbaar is, dat die Willemses 'n taamlik vaste sitplek het. Outant Grieta — Willemse se vrou — is onmisbaar vir die grootste seën van die bywoner. Sy is die ouvrou van die omtrek en het 'n wye reputasie as sodanig. Sy is so effens oor die veertig, maar algar noem haar met 'n seker eerbied, outant Grieta, behalwe die regtige ou mense. Sy en Andries Vry se vrou is ook groot vrindinne, hoewel hulle mekaar nie dikwels besoek nie, maar Siena is baie gek na outant Grieta en gaan kuier dikwels vir haar.

2.

Dis hawersnytyd. Styf nog van gister se heeldag kromstaan met die sekel, kom die werksmanne loom aangestap in die vroegte, reguit na Andries Vry se agterhuis, om daar eers koffie te drink. Stroewe gesigte met ruwe baarde, of baardstoppels, wat 'n goeie skeermes vra. Dikgelapte werkshemde wat van arbeid in die dag se hitte getuig. Lusteloosheid nog met 'n trage stryd teen die onwilligheid van 'n halfuitgeslape lyf. 'n Enkele het 'n vrindeliker voor-

koms, maar party het skaars 'n môregroet, wanneer hulle die koffie ontvang en langsaam in die piering uitgiet en roerloos dit op duim en vingertoppe hou teen sag slurpende lippe. Tallose klein kwellings is daar wat hinder, en die humeur knyp. Selfgemaakte kruise, omdat voorligting en onderwys hulle nooit geleer het nie, die heil en voordeel van 'n lewe waarin orde en reël alle las help oplig. Hulle het huisgesinne, 'n eie boerdery en baie ekstra werkies om te verrig, ook in die palste plaaswerk vir Oom Andries. En daar is babetjies, wat hulle uit die slaap uithou, wat hulle ook moet help abba tot die slaap weer hulle ogies toesluit, of semels wat warm gemaak moet word, vir 'n kind wat tandpyn het, of 'n rug wat alle slaap verdryf, of 'n skrobbering van die vrou, omdat daar nie genoeg gekapte hout was nie, of 'n vark van die buurman, wat in hulle land was... En daar kom stil gedagtes in die stroewe harsings, soos „slaaf van die wêreld," „verniet werk," gepaard met 'n gevoel van onmag teen die nou skielik klimmende eise van die lewe, wat opeens in volle werklikheid besef word by die afwesigheid van 'n helder begrip omtrent die toekoms. En daar is stil spontane voornemens om die wêreld in te trek, in die myne te gaan werk, diamante te grawe wat stadig in die stroewe harsings vreet, tot hulle in een oomblik die bloed deurstroom en gedagtelose dade veroorsaak net so spontaan.

En so het Japie Gouws dieselfde môre, net toe hy sy leë koppie op die tafel neersit, skielik besluit om in die myn te gaan werk.

Gisteraand het 'n winkelrekening vir hom by die huis gelê en wag. Sy vrou het gemeen dat dit nooit soveel kon gewees het nie. Sy het 'n warboel van goedjies begin opsom,

wat sy in die laaste ses maande gekoop het, ondoeltreffend vir Jaap, wat gladnie luister nie, maar hom laat meesleep deur 'n beskouing oor die baie verneukery wat daar in die wêreld is.

,,Nugter weet hoe ek dit sal betaal kry! My hele oes gaan daarmee heen!" het hy gebrom en uitgestap om groot stompe hout te klowe vir die vrou, met 'n krag, wat spot met sy heeldag se hawersny.

Die skielike besluit om in die myn te gaan werk, het hom werklik verligting gegee en die koffie het al die ander werksmanne in 'n aangenamer stemming gebring. Toe Andries Vry en Willemse inkom, is die môregroet luid en hartlik.

,,Kêrels ons kan maar so stadig aanstap!" sê Willemse. Andries Vry monster sy mense. Dis 'n druk tyd en al die hande moet in die werk wees.

,,En Sitman het vanmôre nie gekom nie?" ,,Hy het gister weer gekla oor sy rug," sê Willemse half spottend. ,,Nou moet hy vandag kind oppas vir Bettie, dat sy kan gaan was," sê Jaap Gouws, wat aanstap.

,,Luisiekte!" beweer 'n seker neef Niklaas, wat Jaap agterna sit, ,,vervlakste luisiekte! Hy is oorlede dood so uitgedruk!"

En Andries Vry sê vol ergernis dat 'n mens met Sitman geen kleinhuisie kan dek nie.

3.

Helder blank lê die milde hawerlande in effen uitgestrektheid. Roerloos en heerlik rein as die môreson dit dagsê. Die eerste strale lig op die blink van die sekels, wat uit hulle bêreplekke kom en weerlig met sagte geswaai aan

hulle lissies om die polse van die manne. Dis nog 'n kort russie van regstaan en 'n rukkie, waarin die boer hom agtermekaar sit vir die werk, 'n halsdoek regskik vir die son se hitte, 'n pruimpie sny, 'n behoorlike vak afmeet langs die snylyn, in eweredigheid na eie kragte en dan... dis wegsak met die sekel in die bros strooi. 'n Ry van arbeid, wat uitbuig en opduik oor sy lewendige kronkellengte langs die kartellyn van die oes en daar galop bo die goue gelykte uit van die hawervlak. Stemmig nog, want die bloed het die slaapstywe spiere nog nie deurstroom nie. Maar gaandeweg onreëlmatiger in sy buiging, dring die ry vorentoe met merkbaar toenemende ywer, vasgevat deur die begeestering van gesamentlike aksie in die platsny-voor... Elkeen weer hom in sy eie vak, nou die litte lekker los begin te voel in die slag van die sny en nou die passies maat hou met die sekel en gesuf en dit ritsel van hawer, wat ruim hande neerlê, oop in die son, en nou die wonderlike bekoring onbewus tot 'n wedstryd dwing.

Dis opduik, opdruk onverpoos, telkens tot die waterleivoor, wat die end van die streep wys, wat eers in sy hele lengte moet af. Die môre-koelheid sterk 'n lustige wil, hou vermoeidheid gebind en die sorge van hulle eie lewe het nog geen vatkans op die snyers nie. Oor enkele ure gloei die son se hitte op die krom rugge en sweet trek spoortjies oor die rooi gesigte. Stadig skeur die verband, wat eenheid in die aksie gehou het. Die ry begin te breek. Die swakste snyers raak al agter. Dis nog net Japie Gouws en Willemse, wat kop aan kop bly en as die een bo uit is, dan slaan die ander ook sy sekel oor die skouer, sit hande in die sy en haal diep asem. Sodra die laaste klaar is met sy vak, begin almal gelyk weer met die volgende stuk. En dis meer as

wat die gewilligste snyer kan verdra. Die swakstes moet nou les opsê. Party word onverskillig, party half nukkerig. Dit lyk of daardie twee moedswillig is.

„Dis malgoed wat so maak, neef Niklaas!" sê een vir sy maat hier langs hom, wat net so tam voel as hyself. „Gouws se pit is netnou uit! Wat wou hy met Willemse saamsny? Nog nooit nie! Dis maar net om 'n oog te maak!"

„Ek het net een geloof: 'n man moet jou nie gaan staan en doodwerk nie," antwoord neef Niklaas, „en ek sê vir jou dat die wat so vinnig aanja by die voorvaart, dis hulle wat die eerste ingee! Ek glo aan egalig werk; soos jy my nou hier sien, sal ek aanhou, oor 'n boeg tot môre sulke tyd."

„En ek net so neef Niklaas! Maar hulle moenie vir my aanja nie, Matie! dan maak hulle vir my die swernoot in!"

Tydsaam suf die sekel in die strooi, heeltemal werktuiglik. Die geeskrag help die liggaamskrag nie voor nie. Gesels, so rus-rus kom hier en daar nou aan die orde.

Gouws het eers in lustige stemming langs Willemse gesny, gedurende die wedstryd, wat hy onbewus uitgelok het, tot hy gewaar dat hulle twee alleen nog volhou en hy vermoeienis bemerk. 'n Ergernis verdryf sy beste stemming en kwaai gedagtes van die môre kry weer die oorhand. Dis nou meer sy humeur as iets anders, wat Jaap so opdryf teen Willemse. Die winkelrekening spook ook weer deur sy kop. Hy is vererg, hy wil trotseer en hy voel dubbel sterk. Nydig slaan die sekel in die strooi met vinnige vaarte, en Willemse, die baassnyer van die distrik, verwonder hom, dat Jaap dit regtig meen. Sy opgeruimde aard beheers hom en hy wil Jaap se end sien, net vir die sport. Vir die swak snyers wag hy nou nie meer nie.

„Hulle maak my tam ou Jaap! Kom jong! Wat sal ons

sukkel?" En Jaap val langs hom in en telkens weer. Daar is nou geen stuk verposing meer vir die twee nie. Die ander snyers kyk kort-kort nuuskierig op en sny so op hulle tyd. Neef Niklaas en sy maat rus werklik uit. Dit lyk of daardie twee die land wil kafloop in een dag!

Andries Vry het in sy leuningstoel die wedstryd ook bespeur. Sy hart tintel lewendig in sy oë en hy stap land-toe. Hy was ook 'n uitsoeksnyer in sy dae.

'n Los slag, 'n forse gryp en maklike beweging so egaal in die grootste spoed, wys Willemse se meesterskap oor Gouws, wat vaarterig en wild opdruk, ordeloos. Maar Gouws se kwaai kop wil vir Willemse nie ingee nie. Vermoeidheid voel hy gladnie meer nie, hy is daar verby. Die drif brand in sy lyf, en redelose vlae sweep hom op om Willemse te trotseer. Dis ja en niks as ja teen Willemse, met malle oormoed. En Willemse het die winkelrekening verdring en Willemse word die duiwel, wat nou in Jaap se kop spook. Sy bloed kook deur sy lyf en rooi gesig! Sy asem blaas geweldig soos 'n jong bees, wat vir die eerste keer 'n juk dra. Dit gaan so stadigaan na flou-word se kant toe en hy haat Willemse nou amper, want geen stuk verswakking is daar te bespeur nie.

„Wat blaas jy dan so ou Jaap? Jy wil tog nie sê dat jy al moeg is nie?" sê Willemse so in die glorie van sy krag en handigheid. En dit breek Jaap op die plek. Hy smyt die sekel in die kluite vas en vinnig ruk hy sy moeë lyf regop. Op sy moeë voorkop plak die natbeswete hare en hang in glimpunte oor sy kwaai rooi ogies, wat daardeur nydig vir Willemse begluur. Half heserig snou Jaap hom toe:

„Ek daag jou en jou hele famielie uit om met my saam te sny! Maar ek het klaar met boer! Ek is nou moeg vir

hierdie plek!" „Ek sal jou goed glo!" sê Willemse, toe Gouws vinnig wegstap en hy lag 'n skaars bedwonge lag van heerlike voldoening.

Neef Niklaas sê: „Ek kon dit dink! Die voorvaart was te vinnig! Ou Jaap is pote uit nè Willemse?" „Ja, alte seker!" gee Willemse vrolik antwoord, „en Japie Gouws is vir my die swernoot in."

4.

En Gouws het weer sy sekel gegryp en die land uitgestap met groot stappe, maar bemerk nou eers vir Andries Vry, en sy spoed bedaar met sy drif.

„Jy het vandag jou sout verdien!" sê hy vir sy bywoner.

„Ja oom Andries!" antwoord Gouws nog baie uit die wind geslaan. „En jy word kwaad as jy verloor Gouws? Maar dis mos te kinderagtig en dis glad geen skande om teen Willemse te verloor nie!" „Ja-nee, oom Andries!" sê Gouws met 'n verleë laggie, maar gaandeweg word hy meer homself. „Ek meen dis nie die ding daardie nie oom Andries, gladnie! Willemse het een lae manier om 'n mens se siel uit jou uit te haal, en kyk, ek is nou 'n snaakse man, ek laat nie iedereen met my speel nie!" Stemmiger vervolg hy: „Ek wou juis net na Oom se huis toe gestap het, want ek wou oom 'n bietjie gesien het asseblief." „Ja Gouws ons kan maar huis-toe stap, dis tog al amper twaalfuur."

Onderweg maak Gouws sy planne bekend en praat hy vol bitterheid oor sy onhoubare posiesie as 'n bywoner, waarna Andries Vry kalm luister.

„So! so! en jy wil in die myn gaan werk, nè Jaap?" sê Andries Vry gemoedelik, maar sy gedagtes word baie in die kortste tyd, oor die vreemde verhoudinge in die lewe, oor

die onbestendigheid van die mens. 'n Boer wil in die myn gaan werk, om sy lewe te behou en 'n mynwerker wil gaan boer vir dieselfde doel. Oom Andries skud sy kop en vervolg ernstig: ,,Die myne gooi ons volk hot en haar. Daar is geen middelkoers meer nie. Net gister het 'n mynwerker 'n stuk grond van my gehuur en jy wil myn-toe gaan Jaap? Dit slaan my dronk!" en beslister vervolg hy terwyl hy reg voor sy bywoner bly staan:

,,Jaap Gouws! Ek gee jou 'n waarskuwing, ook as jou ouderling. Moenie jou aan die slegtigheid oorgee nie. Jy is geen kind meer nie en dis nie in my mag om jou te belet nie, maar ek sê vir jou, Jaap, jy ry 'n verkeerde perd! En wat omtrent die oes, wat jy nog op die land het? Dis nie my besigheid nie, want dis jou goed, maar ek wil jou net herinner!" ,,Ek sal dit laat afoes, oom; ek sal daarvoor betaal," sê Gouws onverskillig. ,,O, so! Jy wil daarvoor betaal, nè Jaap? En sê nou jy kry nie werk nie?"

Maar Gouws se nukkerige kop staan dorp se kant toe, en as Jaap se kop eers eenkant-toe staan, dan help dit min om met hom te redeneer. Hy sal eers sy kop moet stamp. Vol bitterheid bars hy uit, in die onverskilligste opvatting van sy toestand:

,,Wat help dit vir my om hier te bly werk. Ek vrek tog van ellend! en as ek stil sit is dit net dieselfde! Ek sal dan maar liewers padgee, dan doen ek tog iets!"

,,En wat omtrent jou vrou en kinders, en die ongeregtigheid van die wêreld? Wat omtrent jou onsterflike siel?" vra Andries Vry ernstig en streng. Maar Gouws gee kortaf te kenne, dat hy na hulle en homself kan kyk en dat sy onsterflike siel hierbuite tog ook verderf-toe gaan, omdat hy hom iedere dag besondig, met gedagte, woord en werk.

Andries Vry groet sy bywoner met kalme, stywe groet. „Ons moet glo maar groet Jaap! Moet net nie jou aan die slegtigheid oorgee nie!" Hy skud Gouws se hand, wat verleë wegstap, maar vas besluit om in die myn te gaan werk.

---

## HOOFSTUK III.

### DIE PLASIE BO IN DIE RANTE.

Weg van die wêreld en hoog opgestut deur 'n kring van heuwels, lê 'n stukkie aarde in 'n langwerpige kom. Die rante mooi met suikerbos, laat dit skotig afgaan tot 'n bergstroompie, wat die rant deur afbaljaar, om die landerye van Andries Vry te besproei, 'n voetpad slinger dromerig deur die stilte en 'n streep van ou kneusplekke teen die gelykste rant, praat van wawiele, wat vroeër daar gerol het en ou bewerkte akkers het weer veld geword. En daarom steek 'n bouvallige huisie, naby die fontein, so sku uit 'n wolk van kosmos in ongestoorde bloei en klou gladde akkedisse aan die skurwe mure vol lewendige rus. Hoog in die rant onsigbaar, sing 'n tortelduif en alles op die stukkie aarde luister na die helder tone en dis of die simpele tortellied 'n roep van vryheid oor die lande uitstoot.

Dis die plekkie, wat hulle gelok het uit die myngeraas. Hierdie suiwer eensaamheid, die wolk van kosmos om die bouval en die ver-klinkende tortellied. Alwyn de Klerk, Hendriena, sy vrou en hulle twee kindertjies; 'n kat en 'n swart steekbaard-hond, wat in gewapende vrede mekaar verdra, dog albei die speelmaats van die twee kleintjies is.

De Klerk het die oorleg gehad, om te spaar en die geluk dat Hendriena dit ook gedoen het; maar hy het die swak van baie mynwerkers gehad, om so lank te spaar, totdat die

myn hulle betaal het met sy teringmerk en 'n weemoedige geldsom as vergoeding daarvoor. Nadat hy die boerderybenodighede gekoop het, was daar nog 'n kontante bedrag oor en sy lewendige lus het gegroei in sy verswakte liggaam. Dit was hulle lewensideaal om eendag te gaan boer. Hy het min praktiese kennis besit, dog 'n stapeltjie landboujoernale deurgekyk en Hendriena het ook in teorie die pluimveeafdeling met liefde ter hand geneem. Maar meer as die letters, het sy haarself gesien tussen 'n wemelende gedwarrel van hoenders, as hulle hoogmoedige voedster, en mandjies vol vars eiers, wat sy huis-toe bring om vir Alwyn te wys.

Toegerus met die werklike en ingebeelde kennis sou hulle dan gaan boer. Hendriena was verruk oor die lieflike, stil plek, die baie, baie blomme. Maar sy was boos op die swart steekbaard, wat tot groot plesier van al die ander, die digtheid van kosmos deurstuif het, al agter die kat aan. O, sy was boos toe die bly-blaffende steekbaard so wreed die kleurmassa verbreek, in onkeerbare vernielpret, al agter die kat aan. En heel die stukkie aarde het weerklink en geluister en dit was 'n lewe op die eensame plek, net van steekbaard se uitbundige kort-bly-blaffies en vervolgdrif, al agter die kat aan tot dit uitdagend onder die gewel geklink het, toe die kat die kosmos uit, die skoorsteen op, die nok oorgevlieg en met ruie hoepelrug en dik verskrikte swaaistert, op die geweltop vier pootjies vas bymekaar gedruk het in die kleinste ruimte. En met die pret van Alwyn en die kleintjies, moes Hendriena toe ook saamstem.

Maar spoedig het sy ook die eensaamheid gevoel en Alwyn het hom verwonder oor die liefde van sy vrou; want waar hy gaan, is sy.

„Jy weet Alwyn, hier moes darem nog een huisgesin woon so in die nabyheid," het sy gewens. En toe die rante weggevloei het in een swart, stil oneindigheid om hulle heen, en selfs die kat se kloutjies getiktik het oor die vloere, so duidelik in die ongesellige huis, toe het sy baie naby Alwyn bly sit en Alwyn het self ook gewens, dat daar meer lewe op die lieflike aarde moes wees.

Die eerste gesukkel van regmaak en in orde bring egter, het hulle deurgeworstel met die eerste moed van mense, wat wil boer — en op die voorpunt daarvan het hulle kennis gemaak met die grootste moeilikheid waarmee 'n boer te kampe het — hulp. Die Kaffer, wat hulle dadelik met hulle aankoms gehuur het, se begrip van dagwerk op die plaas, het baie verskil van sy baas se opvatting daarvan. Steeksheid het aanja veroorsaak en toe het wegja gevolg op brutaliteit.

Hulle was in stilte dankbaar, toe op 'n goeie môre, 'n witman, met 'n veerlose stap, 'n swaarmoedige gesig, in gehawende kleding aangekom het, om hulle te verras met 'n aanpresentasie om „hand by te sit."

2.

Soos dooie rus het sy bolyf, in die vodde-baadjie, gehang oor sy linkerbeen, so effens deurgesak en opgestut deur 'n lui arm, wat 'n vuil-langvingerhand in die sy geplant het— 'n toonbeeld van minderwaardigheid. Sy verwaarloosde uiterlik het hulle afgestoot; maar alle hulp was soos 'n engel van vertroosting, veral ook omdat die mynsiekte vir Alwyn al begin herinner het: „Stadig aan! stadig aan!" en sy gehoes in die donker nagte Hendriena al onrustig laat

voel het. En die onaantreklike persoon met sy onbesliste stemgeluid, het hulle spoedig opgebeur.

,,Meneer de Klerk ek het gehoor dat julle sonder hulp is en ek dag toe so by my sigselwe, ek sal maar so'n bietjie aanstap en gaan kyk!"

,,Dis net jammer dat jy nie passeerde week gekom het nie; ons is al oor die hond!" het de Klerk geantwoord en gevra wie en wat hy is.

,,Ek is Andries Vry se bywoner, meneer de Klerk, en my van is Sitman. Altemit sal meneer de Klerk gehoor het van Karel Sitman van Staanderton se distrik. Dis my ouboet, meneer de Klerk. Hy kon almelewe so'n goeie verklaring gee en die predikant..." Maar de Klerk het nou beslister herhaal: ,,Ek ken hom nie!"

,,Nouja! ek hoor toe gister... of was dit eergister... nee dit was gister, dit wil my nou goed byval — Willemse het gister hawer gelaai — ja dis reg, dit was gister... Nouja, ek hoor toe gister by Oom Andries dat meneer de Klerk altemit iemand sal nodig kry om hand by te sit."

De Klerk wou toe weet of hy messelwerkies en ander reparasies aan die huis sou kan verrig.

,,Ek kan enige ding doen, meneer de Klerk, van skoene versool tot 'n huis se dak opsit en ek wil maar net sê, jy kan my gebruik vir enige ding. Kyk meneer de Klerk, ek is 'n snaakse mens en ek skaam my nie om dit vir jou te sê nie."

Hulle het daardie dag jammerte begin te voel vir Sitman, wat homself oortref het in goeie wil en handigheid by die werk, dog veral in 'n opsomming van die ellende in sy huisgesin. Die gevolg was dat in sy kussingsloop die aand, toe hy dit vir sy Bettie oorhandig, Hendriena se simpatie in konkrete vorm was. As verder resultaat het, so om twaalf-

uur die volgende dag by de Klerk aangekom: 'n kromrug-vroutjie, met skerp gesig, moeg van die dra van 'n agtmaande oud suigeling en met 'n nasleep vas om haar rokke van twee kindertjies, agterlik in voorkoms, met wegkruiplyfies vir de Klerk se vrypostige twee, wat vol verwondering hulle aangestaar het. En die verder gevolg was, 'n aanwending van al die werkkrag wat Sitman se huisgesin kon voortbring — en 'n mensliewende voorstel van Hendriena aan die verswakte vrou, dat sy en haar kroos en haar Neelsie, maar voorlopig by hulle moes bly, tot alles in orde sou wees.

Bettie het onder die werk baie geklae oor die vreeslike end pad op en af, oor die jammerte, dat hulle nie meer naby bly nie, oor Neelsie se rug ondanks Neelsie se gewilligheid om die babetjie so ver te dra.

En werklik, de Klerk en sy vrou was ingenome met hulle hulp, wat met versadiging van 'n fris eetlus behalwe 'n geringe beloning tevrede was en hulle twee het in stilte geraadpleeg oor die onderlangse skimpe, wat Neelsie en Bettie naderhand laat val het oor hulle planne om 'n ander sitplekkie te soek, omdat hulle by Andries Vry gladnie meer kon bestaan nie. Toe alles egter in orde was, het Sitman hulle geraadpleeg beëindig met 'n vrypostige aanbod, deur 'n minder vrypostige inleiding voorafgegaan.

„Neef Alwyn!" Sitman het al eie met de Klerk geword, „ek het tot 'n besluit gekom!"

Toe de Klerk hom daarop verwonderd vaskyk, was daar momenteel 'n huiwering om die besluit direk bekend te maak en onbewus 'n draling in sy harsings, wat bykomstighede vorentoe bring.

„Ek sê laas vir die vrou — dit was so omstreeks twaalf-

uur, neef Alwyn, want ek kon nie slaap nie — jy kan my glo my rug tel vir my op party nagte en dis perbliek of dit binne in my rug lewe, nes miere — ek sê toe vir die vrou — Bettie ek het nou tot 'n besluit gekom!" De Klerk het sy kop laat sak en sy oë het ondeund geblink tot hy vir Hendriena roep: „Driena kom luister 'n bietjie! Neels het tot 'n besluit gekom!" En Hendriena se ondeunde oë het ook heerlik met Alwyn s'n gespeel.

„Ja nig Hendriena, dis reg wat neef Alwyn daar sê — maar Bettie moet ook hier kom. Ek wil nie agteraf praat nie, sy moet dit juis ook hoor, want ek is bang vir verwyt. Verwyt is 'n nare ding, neef Alwyn — eendag wou my boet Karel Sitman van Staanderton se distrik ook..."

„Man laat staan vir jou boet Karel en roep vir Bettie as jy werklik bang is vir verwyt!" val de Klerk met kastige erns in.

Versukkelde kromrug-Bettie, met vooruitstekende gesig, onbeweeglik in die palste vaskyk na iets onbepaalds in die verste rante, het aangestap gekom of sy vir haar Neelsie wil onderstebo loop; maar langs hom dadelik die doelloos starre blik afgeslaan na die gebuurte van Neelsie se uitgetrapte en skaamlaggende skoeisel. En Neelsie het sy swaarmoedige gesig in sy droefgeestige swartbaard, baie besluiteloos op Bettie laat rus en met kraglose stem gesê:

„Bettie ek vertel nou vir neef Alwyn en vir nig Driena, waar ons laas nag oor gesels het." Bettie het toe haar oë opgedwing tot Neelsie se boonste hempsknoop, 'n rukkie sake oordink en toe verwonderd gevra: „Waaroor het ons dan gesels?"

„Kyk nou!" en 'n skamerige laggie trek oor Sitman se swaarmoedigheid, „die vrou maak weer of sy kastig nie

weet nie; — dit was mos toe ek vir jou sê dat ek nou 'n besluit geneem het. Neelsman het nog gehuil oor water en ek het opgestaan om dit vir hom te gee — dit was so omstreeks middernag..." Dog Bettie het maar vas bly kyk na die boonste hempsknoop en geen enkele opheldering van Neelsie was doeltreffend nie en dit het ook nie gelyk of enigiets in die wêreld vir haar die saak sou kon ophelder nie. Die ondeunde oë van de Klerk en sy vrou het heerlik met mekaar gespeel, totdat Alwyn, toe Neels weer by middernag was, hom skielik gestop het met 'n direkte vraag na die gewigtige besluit, waarop Sitman taamlik resoluut geantwoord het: „Neef Alwyn, ek wil by julle kom bly!" en minder beslis: „Ja, neef Alwyn, ek het nou besluit om by julle te kom bly!"

En as uiteindelik gevolg is daar op de Klerk se gehuurde grond 'n hartbeeshuisie somar gou-gou opgesit, vir sy bywoners — die Sitmans.

3.

Alleen kon de Klerk nie boer nie. 'n Timmerman het 'n handlanger nodig, 'n smid iemand wat die blaasbalk trek en ook die boer *moet* 'n hulp hê.—Die gedagte alleen, dat daar nou menslike wesens in hulle nabyheid bly, en daar hande is om die dagwerk ligter te maak, het Alwyn en sy vrou al baie lekkerder laat voel. En dit het hulle in die begin blind gemaak vir so baie tekortkomings van hulle bywoners. Self maar 'n swak werkman, kon de Klerk homself nooit as 'n voorbeeld vir Sitman in hulle gesamentlike arbeid stel nie, en Sitman sou hom by de Klerk nooit gedaan werk nie en tog die skyn teweegbring van hardwerkendheid. — O waar was Willemse, wat twintig Neelsies in een dag sou kon doodwerk? Maar Sitman het hom

as 'n koning so vry gevoel in daardie hartbeeshuis en die de Klerks was ook tevrede in die begin.

Maar Andries Vry was o, so dankbaar vir die sagte oplossing van 'n lastige saak; want sy kristelike hart is gedurig gepla deur die moeilikheid, hoe om van die Sitmans ontslae te raak.

Met 'n veelseggende opklaring van sy eerwaarde wese, het Oom Andries stil geluister toe de Klerk hom die feit vertel en openhartig geantwoord:

,,Meneer de Klerk, ek mag jou nie gelukwens nie, want ek mag nie aan jou doen nie, wat ek nie wil hê dat aan myself moet gedaan word nie. Maar die Sitmans moet ook lewe en as jy kans sien om vir hulle kos te gee, — dis baie goed van jou!"

,,Nee meneer Vry, u moet goed verstaan, Sitman moet vir my werk!"

,,Ja, ja ek verstaan goed, hy moet vir jou werk, dis die ooreenkoms. — Meneer de Klerk as 'n mens van 'n snoepkat wil ontslae wees, kan jy hom maar in 'n streepsak toemaak en ver in die veld uitskud, maar hy kom terug. — Sitman is nes 'n kat. Hy is 'n man, wat sit waar hy sit en ek wil vandag nie die man wees wat hom eendag uit daardie hartbeeshuisie moet verhaal nie. Hy is die elfde plaag!"

---

## HOOFSTUK IV.

### 'N WINTERNAG OP DIE EENSAME PLASIE.

1.

Maar al die boere kan geen bywoners aanhou nie. Daarvoor is baie grond nodig. Huurders en klein grondbesitters moet hulle arbeid met klinkende munt betaal. Indien nou

alles gunstig saamwerk en in ruil vir die klinkende munt, 'n vaste gereelde arbeid staan, soos in 'n fabriek, waar geen versuim geduld kan word nie, dan kan die uitkoms profyte toon. Behalwe die vernielkrag van die elemente, wat gedurig sy verwagtings beheers, is die wetteloosheid van die natuurlikste werkkrag, wat Suid-Afrika kan lewer, die spook, wat 'n vooruitstrewende boer buite kan rondja. 'n Blanke wat nie pal werk nie, ontaard, maar 'n Kaffer floreer sonder werk. Loop die kafferstede maar deur!

De Klerk het ook ondervind, soos baie van sy lotgenote, wat die dorpe uittrek om in boerdery hulle heil te soek, en wat geen gebore boer is nie, hoe meestal teorie bots met die praktiese toepassing daarvan. Die gewilligste en ondernemende boer ly skade, stoot op teleurstelling en kan niks uitvoer nie, as sy hulp wegbly. Hy staan magteloos teenoor die bandeloosheid van kafferwerkvolk. En dit alles verbitter sy lewe, prikkel sy humeur, omdat hy voel dat daar orde en reël *moet* wees, wil boerdery 'n sukses word. Die gebore boer het geleer om hom na die toestande te skik. Sy geduld het baie rekbaar geword, omdat hy weet, dat dit niks sal help om te murmureer nie. Hy maak 'n plan, ook al druis dit teen sy hartsgevoel in en hou sy kinders uit die skool as die Kaffer Maandae en Dinsdae siek lê—of liewer hulle roes uitlê—ten gevolge van hulle Sondagse slemppartye, en hy is dankbaar as die seuns veertien jaar oud is, sodat die wet hulle nie meer kan verplig om skool-toe te gaan nie. Dis skreiend jammer maar wie kan dit hom kwalik neem? Hy voel hoe hard dit gaan om fatsoenlik te kan lewe; want daar is geen enkele besigheid, wat, in verhouding tot sy opbrengs, soveel arbeid eis, as 'n boerdery nie.

Andries Vry is wel gelukkig dat hy so baie bywoners

het. Hy kon tevrede wees. De Klerk het op die lieflike plek 'n lewe van gesukkel ingegaan. Hoewel sy gesondheid nie minder geword het nie, wat dit wel die geval met sy finansiële posiesie. Sy skone verwagtings het nie naby die verwesenliking gekom nie en hy het baie kortgebonde van humeur geword. Ook die kalwerliefde van Hendriena het amper in teensin oorgegaan, want min van haar boervrou-ideale het sy in werklikheid gesien. Sy was nie sterk genoeg vir die ongewone handewerk nie, wat dag vir dag haar taak was; selfs met die hulp van Bettie Sitman het baie van wat sy haar voorgeneem het om te doen, ongedaan gebly; en ander werkkrag het altemit vir kort rukkies en na lang tussenpose gehelp.

Die Kaffer voel hom buite te onafhanklik, want hy kan altyd en orals sy maag volmaak sonder veel moeite, as hy die begeerte daarvoor het. Sy eerbied vir die boer het verdwyn, omdat die tug belet is, wat 'n boer vroeër kon uitoefen. En lyfstraf is, in die stadium, waarin die Kaffer nou nog leef, vir hom noodsaaklik en heilsaam ook vir sy werklike posiesie teenoor die blanke. Die toekoms het sy eie ewolusieproses en dis 'n groot fout om deur sieklik-sentimentele mensliewendheid daardie proses te verhaas, nie te dwarsboom, enkel tot nadeel van die blanke en nie tot heil van die kleurling nie. Laat hom verstaan dat *werk* is die eerste wet, wat God oor die sondaar gestel het, en *leeglê* is die woekertyd van Satan. Bou op hierdie fondament verstandig vorentoe in weerwil van dwase vroomheid se slawerny-geroep, wat die regte aard van die Kaffer nooit sal begryp nie.

Nouja, Hendriena het kennis gemaak met hoendersiekte en haar fraai blomtuin het vervuil en verwaarloos en daag-

liks die Sitmans as enigste bure was alleen genoeg om haar lus vir die boerdery te ontneem. Sy was geen gebore boervrou nie. Sy het die ferm aanpak, die moedhou onder swaar, die taai volharding en onbreekbare geduld in boerderysake, wat ons egte boervrouens kenmerk nie gehad nie. Na haar vroeër makliker lewe het sy begin te verlang en ure agtereen kon haar blik vol heimwee oor die rante dwaal en toe die eerste kwaai ryp die rante vaal verdor het, was die bekoring, waarmee die natuur haar nog steeds geboei het, ook verdwyn. In haar hart het 'n godsdienstige dromery ontwikkel, wat haar die tyd verkort het, maar wat by Alwyn hartseer verwek en hom tewens kortaf gemaak het teen haar, omdat sy kortgebonde humeur met pynlike weersin sy lewenslustige vroutjie van vroeër in 'n sentimentele droomster verander sien.

Op 'n seker dag in die winter moes hy weer dorp-toe. Sy was die hele môre 'n bietjie swaarmoedig en hy 'n paar dae al hees. Hy was net besig om sy rywiel op te pomp, toe sy so dromerig kom sê: ,,Jy weet Alwyn, ons kan die Here nie genoeg dankbaar wees, dat ons nog lewe nie!''

,,Ja!'' antwoord hy hees onder die oppomp se gefluit deur en sy verstaam hom nie.

,,Ek sê jy weet Alwyn, dat ons nie dankbaar genoeg kan wees nie!''

,,Ek sê ja!'' sug die hese stem saam met die fluitsugte van die oppomp en sy verstaan hom nog nie, waarop sy taamlik vinnig verhaal ,,Ek sê Alwyn jy weet ons kan werklik nie dankbaar genoeg wees nie.'' Hy los die pomp in drif. ,,Ek sê ja! my liewe makstiks, wat lol jy dan so!'' en op die plek bars Hendriena in 'n histeriese gehuil uit. Toe Alwyn nou die narigheid sien word sy hart week en

hy laat haar geduldig teen sy skouer uithuil en daarna stap hy na Sitman toe.

,,Korneels julle moet vanaand weer 'n bietjie die vrou kom troos, want ek gaan dorp-toe."

,,Neef Alwyn ek sê so passies vir die vrou, ek sê jy moet maar almelewe net praat as jy ons nodig het, want ek reken so, waar ek 'n man kan help, daar doen ek dit. Kyk ek is nou 'n snaakse man as ek..."

,,Baie dankie!" sê Alwyn en stap haastig weg.

2.

Gedurende die grootste helfte van die jaar het die Sitmans, in vergelyking met hulle vroeër bestaan, in die broeihuisie by Andries Vry, 'n beter lewe gehad. De Klerk se sistematiese manier van werk was ook Sitman tot voordeel en die ongewoonte het hom in die begin laat vashou. Hy het dit dan ook so ver gebring om 'n eie oes voor sy twee oë te sien. Maar in plaas van 'n aanmoediging, was dit vir hom enkel 'n gerusstelling vir die tydelike, en sy kwale het begin te vermenigvuldig, namate hy lusteloser geword het vir die gereelde werk. De Klerk kon gladnie meer op sy bywoner staat maak nie en hy het niks van die gedweeheid van Andries Vry gehad nie.

Eendag met die vat van die winter, het Sitman so kruppel-kruppel aangekom met twee vensterruite. Hulle het eintlik aan twee van sy portret-raampies behoort; maar hy kon daarsonder klaarkom en wou 'n paar ,,sielings" hê.

,,Neef Alwyn ek sal hulle goedkoop vir jou laat kry, want ek wil ,,Hantjie-salf" koop vir my twee bene; jy kan my glo, dis perbliek of dit lewe, nes miere. Ek sal dit vir

jou vir drie sielings laat kry, maar dit wil ek jou ook sê — 'n ander sal my op die allerminste vier sielings moet gee, want dis wat ek vir hulle moes betaal."

„Ek wil hulle nie hê nie," het de Klerk kortaf geantwoord. „Buitendien kan ek, soveel as ek wil hê, vir een sjieling stuk op die dorp koop!"

„Dan het die Jood my verneuk!" het Sitman onderworpe gemeen. „Dan moet jy dit glo ook maar vir twee sielings vat, neef Alwyn.

Maar de Klerk was in geen stemming vir daardie transaksie nie en sê baie onverwags vir Sitman: „Jy weet ek word so stadigaan moeg vir jou gelêery die heeldag by jou huis!"

„Ek kan tog nie werk as ek siek is nie!" het Neels temerig geantwoord.

„Ek glo niks aan al daardie kwale, waarmee jy die mense se oë wil verblind nie. Dis pure slegtigheid en luiheid en niks anders nie!"

Daar het woorde geval en Sitman het in alle onderworpenheid gebuig vir die beslistheid van de Klerk en as 'n lydende party die oplossing voorgestel om dan maar te trek.

„En wanneer wil jy dan plan maak om te trek?"

„Neef Alwyn, dit lyk nou aardig om dit vir jou te sê; maar jy is ook 'n getroude man. Ek sal my spul regpak nes dit met my huisomstandigheid verby is."

„My liewe tyd Korneels!" het Alwyn toe amper oorbluf gesê, „en wanneer sal dit dan gebeur?"

„Ek kan jou nou nie positief met sekerheid sê nie, neef, maar ek dink so tussen die Winter en Krismis."

„O my treurigheid!" is al wat de Klerk daarop kon sê en hy het sy kop geskud vol wonderlike ergernis en Sitman

die twee sjielings gegee vir die ruite. In alle erns het hy toe gevra:

,,Hoekom ploeë jy dan nie Korneels? Al is dit ook 'n stukkie by Oom Andries! Waarvan wil jy lewe, man?"

,,Om jou die waarheid te sê, neef Alwyn, ek het nog nie so ver gedink nie."

,,God sal julle moet deurhelp; maar ek sien geen kans vir julle nie!" was de Klerk se konklusie, toe Sitman so kruppel-kruppel wegstap om die ,,Hantjie-salf" vir sy twee bene te gaan koop.

En van daardie tyd af was Sitman eers regtig sieklik. Sy liggaam het hom so baie begin te pla, dat hy skaars een volle dag in die week sy plig in die boerdery kon vervul. De Klerk het hom nog verdra enkel, omdat Bettie tog 'n hulp vir sy vrou in die huis was en omdat hulle in die eensame rante soms werklik vir Sitman as manlike persoon nie kon mis nie.

Toe de Klerk dan die dag op sy rywiel spring, om dorptoe te ry, het die Sitmans hulle klaargemaak en toe die aand aanbreek, staan die hartbeeshuisie leeg en is daar 'n dubbel lewe in de Klerk se woning.

Dis op sigself nie so'n belangrike gebeurtenis nie, want de Klerk moes dikwels dorp-toe in verband met sy pensioen. Maar dit sou 'n nag van beproewing gaan word.

3.

Buite rek die winteraand vervelend lank. As die kinders al rustig vas slaap, is dit nog baie vroeg. In die kombuis langs die es, waarop 'n gesellige suikerboskoolvuur smeul, is dit nou die beste plek. En daar vertel Sitman op somber eentonige verhaaltrant, wat daar werklik vanmelewe ge-

beur het, plus wat sy swak fantasie daarby kan fabriseer, grootliks aangemoedig deur die onbewuste hoofknikkies van Hendriena, sodat hy welgemoed kan aanhou, aanhou met sy onuitputlike nonsens, waar niemand na luister nie. Dis maar net die vuurtjie, wat die verband hou. En daar kyk Bettie in die geglim met benydbare rus, of sy niks beters op aarde begeer nie en vir ewig in die suikerboskole kan tuur, onverskillig vir haar omgewing. Dis maar net die vuurtjie wat die verband hou. En daar dink Hendriena ver en vol weedom. Sy was in 'n bedrukte stemming, toe Alwyn haar die dag verlaat het. Sy voel of sy vir ewig so kan wegsak in die weemoedige droomgedagtes, as net die vuurtjie maar kan deur bly groei, en haar onbewuste, aanmoedigende knikkies kan sy nie verantwoord nie. Dis maar net die vuurtjie wat die verband hou.

En buite is dit stil... Nee flou dring oor die rante 'n verwarde kaffergeraas, wat toeneem na mate die aand vorder. Die Kaffers het hulle oeste min of meer ingesamel en nou breek vir hulle 'n rus- en feestyd aan. Dan noem hulle die bymekaarkom, in die nagte van ongeregtigheid, om bier te suip, totdat hulle liggame weier om meer bier in te neem — 'n „tea meeting." Vanaand is daar so'n slemp-party op 'n naburige rant. Die „tea meeting" begin gewoonlik as die kafferkoring versamel word en eindig as daar nie meer kafferkoring voorradig is nie.

Die vreemde geraas het onwillekeurig die gedagtes langs die es tot een punt gebring.

„Die volk verjaar vanaand, hulle begin nou met hulle „tea meetings," " sê Sitman.

„Wat is dit?" vra Hendriena, met soiets onbekend en sy sit nou regop in haar leuningstoel.

„Ek sal vir jou vertel, nig Driena!" sê Sitman op 'n lewendige toon, omdat sy nou duideliker belangstelling bewys as die gedurige, stil knikkies van die-heel-aand-al. „Sê nou ek is 'n Kaffer—ek meen vir 'n voorbeeld—of nee, sê nou jy is 'n Kaffer—dit kom beter, nou gaan jy heen en maak soveel kafferbier as waar jy voor kans sien om te maak en dan nooi jy al die ander Kaffers vir 'n „tea meeting" en dan kom koop hulle die bier by jou en jy maak die aand baie geld. Dis nou wat hulle sê 'n „tea meeting" nig Driena!"

„Maar dis 'n louter suipparty!" sê Hendriena met onwillekeurige huiwer; want die geraas is, veral nou hulle daar ag op gee, baie luidrugtig.

„O ja dis nou nie altemit nie!" antwoord Sitman, „en hulle baklei dat dit so bars en partykeer moor hulle ook; want hulle word mos mal van die heel nag se suip. Hoor jy daardie een wat so hard skreeu? Ek sweer hy het die horries!"

„Ag asseblief Korneels loop haal Alwyn se geweer daar in die slaapkamer!" sê Hendriena werklik beangs — en as Sitman opstaan, „Ag nee, wag maar Korneels, as ek 'n geweer sien word ek naar!"

Cornelis Sitman slaak so'n diep sug toe hy weer gaan sit en sê: „Hulle sal ons nie molesteer nie, want ons hinder hulle mos nie!" Maar sy vertellus is gebreek. Dis of die duidelike angs van Hendriena hom ook maar danig wild laat voel. Hy stop sy pyp en sit vooroor met elmboë op sy knieë indagsaam en deur groot dampe slegte tabakrook, kyk hy na die aangewakkerde vuur, wat Bettie intussen gevoed het. En dis die enigste bewys dat die wanklank van die aand haar meer laat lewe. In die flikkerlig wat die

kersvlam help, lyk Hendriena se oë vreemd en bang; dog niemand merk dit op nie. Hulle luister spraakloos. Die kaffergeraas klink nou helder in die koue naglug en sus hulle stadigaan, half bang, half onverskillig in 'n dowwe mymering van 'n dromerige geluister. Dis maar weer net die vuurtjie wat 'n verband hou.

En nooit het hulle bemerk nie, hoe wonderlik geheimnisvol, 'n ander aaklige naggeluid hom in die geraas gemeng het. Eers onafskeibaar, as een warboel van geluide — maar met wisse vangkrag het dit stadigaan die luisterore vasgevat en eindelik is dit net die uil se droefgeestige grafgehoe, wat hulle hoor, en dis of die wilde suiprumoer daarvoor wegsterf, so somber duidelik hou die bang geluid nou hulle aandag vas.

Tot Hendriena met wilde oë uitroep: ,,Wat skreeu so naar, Korneels?'' En almal skrik — Hendriena vir haar eie geluid. Na enkele sekondes sê Sitman somber en hy kyk met sy swaarmoedige gesig nog skrikkerig deur die slegte tabakrook.

,,Dis somar 'n uil hier bo-op die nok.''

,,Dis 'n baie slegte voorteken!'' sê Bettie skerp en vir die eerste keer die aand het haar lippe geroer.

,,Die ou mense het almelewe gesê dat daar een in die huis gaan sterwe, as 'n uil bo-op die dak skreeu,'' vervolg Sitman netso somber as flus.

,,Ag nee Korneels, dis malligheid! Julle is verspot. Ek glo niks daarvan nie!'' sê Hendriena en haar wilde oë staan baie vreemd. ,,Loop ja hom af, Korneels, daardie gehoe laat my bang voel!''

Maar Sitman het blykbaar daardie versoek nie gehoor nie en nou sy die ou geloof in twyfel trek, raak sy somber ver-

haaltrant weer los, om deur voorbeelde te staaf, wat die ou mense almelewe beweer het. Hy kon egter nie veel vertl nie, want Hendriena het agteroor geval in haar leuningstoel en met haar stywe bene teen Bettie vasgeskop, wat daardeur ophou om in die geglim te staar en tydsaam sê: ,,Neels! Nig Driena word aardig!"

Vinnig spring hy op en sy woorde vloei sonder gedagte asof hy heeltemal verbouereerd is.

,,Hier het jy dit nou. Die ou mense het mos almelewe so gesê. En sy wou nogal die uil laat wegja! Dis die!... Hoor, maar dis skielik!... En wat sal ons nou aanvang?"

,,Ons moet haar kooi-toe bring!" sê Bettie bedaard en sy gryp die bewustelose om haar bene: ,,Vat haar kopend, Neels!"

En toe Hendriena in die kerslig so roerloos op die katel lê, staan hulle twee besluiteloos vir 'n ruk. Maar 'n sterk verantwoordelikheidsgevoel het vir kromrug-Bettie opgerig, sodat sy nou die meesterskap oor Sitman kry.

,,Jy moet vir ou tant Grieta gaan roep, Neels!"

,,Ag wat jy is mal! Dis sommer aantreklikheid, ons kan maar perbeer dokter," sê Sitman opgewonde; want vir die donker voel hy glad geen lus nie, hoewel sy gewete ook begin te praat.

,,En as sy nou sterwe?" veronderstel Bettie, ,,hulle is mos ander mense as ons, Neels, hulle natuur is mos heeltemal anderster! Die mense sal mos nie glo dat hier 'n uil op die nok geskreeu het nie? Ek sê loop haal outant Grieta!"

Sitman knoop sy kaal baadjie tot bo vas en steek sy kraag voor met 'n speld toe en hy gaan die kil naglug in met 'n onwillige stap. Nou hoor hy weer die kaffergeraas, wat hulle vergeet het tydens die ernstige voorval. En dit

verhaas sy stap oor die swart voetpad, wat duidelik in die helder sterlig, tussen die verdorde gras deurslinger. Sy lyf opgekrimp vir die koue en hande diep in sy broeksakke. Die rant af gaan dit moeilik tussen die klippe deur, waar die voetpad op baie plekke wegdof in die gruis of harde bank.

,,Ek moes 'n lantern saamgeneem het," brom hy onder die gesukkel na benede. ,,Nugter weet hoe ek outant Grieta hier uitkry!"

Die slaap het Willemse se woning stil en donker gemaak; maar hulpgeroep vir siekte, tydig of ontydig, het nog nooit vir outant Grieta onwillig gekry nie. Aan die slaapkamervenster klop Sitman soetjies en roep op gedempte toon: ,,Outant Grieta!... outant Grieta!" Gewend as sy is om op te skrik vir die nagtelike oproepe, vra sy netso soetjies terug: ,,Wat is dit?" ,,Outant Grieta moet tog asseblief saamkom, nig Driena de Klerk is ellendig!"

Daarbinne brom 'n ontevrede gebrom van Willemse oor ontydigheid en origheid, wat hom oplos in 'n bars uitroep na buite: ,,En wat makeer haar dan kastig dat jy so middernag in die koue moet rondstap?"

,,Nee oom! hoe sal ek oom nou sê? Sy lê soos 'n dooi mens, oom, en haar man is nie daar nie en oom kan my glo dis vreeslik!"

,,Dit lyk vir my jy het hulle aangesteek met jou ewige gepiep! Waar is jou lantern?"

,,Daar was geen stuk tyd nie oom en ek dog toe so: Neels pyl vir al wat jy wêrd is en ek het somar uitwans voet in die wind geslaan!"

'n Paar minute later swaai 'n groot skaduwee in die donker, toe tant Grieta die voordeur agter haar toetrek.

'n Dik mantel maak haar gestalte groot en 'n lantern wieg aan haar sy.

4.

Intussen het Bettie in welgemeende simpelheid haar bes gedoen. Vir haar was dit 'n wet om 'n kranke te dokter, tot die middels ingee. En met die beste bedoeling sou sy enige middel toepas, enkel om aan die wet te gehoorsaam. Toe sy dan alleen bly met die roerlose liggaam op die katel voor haar, het sy 'n sware verantwoordelikheid op haar voel neersak, asof die lewe van nig Driena nou in haar hande is. Bettie het die gewoonte gehad, om dikwels, as sy alleen is, met haarselwe te praat.

,,Dis nou wat ek sê 'n verblitsing! Hulle is mos anderster as ons en hulle hou mos nie medisyne aan soos ons boermense nie!" Besluiteloos trap sy soekend van slaapkamer na kombuis, met net een gedagte, dat sy nou moet dokter... Maar hoe?... ,,As ek maar net 'n medisynetjie kan raakloop!" En sy snuffel nou in die kombuiskas. ,,Dit lyk vir my hulle het niks waar 'n mens mee kan dokter nie... Wat is dit?... Dit smaak vir my of dit mosterd is... As 'n mens nou so'n pappie maak en dit onder haar voete smeer, dan sal die naarheid afsak."

Met toegewyde ywer pas sy die middel netso toe en voel verlig omdat daar nou 'n ,,werkendheid" is. Maar gerus is sy nie, want as 'n mens dokter dan moet jy aanhou dokter tot dit eenkant-toe is met die siekte.

Sy snuffel al die hoekies deur, tot sy die ghrieskan raakloop. Ghries is 'n vername middel om mee te dokter. Sinkings, kopseer, benoudheid, bloedvinne... ghries het al wondere gedoen met daardie kwale, behalwe met die wa se wiele — en Bettie is werklik bly.

,,'n Mens kan gerus perbeer om 'n pleister so onder haar bors te sit — dit sal die naarheid uittrek."

Haar gehele nietigheid gaan op in die taak. Die wangeluide van die aand, haar allenigheid, alles het sy vergeet vir die plig. Werklike verpleegliefde het die armoedige vroutjie besiel, en edel is die eenvoudige toewyding van Bettie Sitman in haar simpele opregtheid. Dog ook die ghriespleister het geen lewe in die roerlose liggaam op die katel gebring nie. En Bettie het gaan dink, met al haar ongeoefende dinkkrag, aan alle krankheid, waarmee sy in die verlede te doen gehad het. En uit die herinnering skuif gebeurtenisse vorentoe, wat haar bedruktheid ophef en haar nuwe moed gee, ofskoon sy besluiteloos bly.

,,My oorlede ousus het mos ook kort-kort so weggeraak en dan vat my oorlede moeder ou lappe, wat sy brand en dan druk sy dit onder oorlede ousus se neus... maar ek kan mos nie gebrande lappe onder nig Drienie se neus gaan druk nie! Hulle is mos heeltemal anderster as ons, hulle natuur is anderster, hulle lewe is anderster... en hoe kan ek dan gebrande lappe onder haar neus druk?... Maar sy sal dit mos nie weet nie! En as dit help..." 'n Helder glans kom oor haar skerp oë... ,,dan kan ek vir haar 'n goeie raad gee, wat sy dalk eendag kan nodig kry." Die gesonde konklusie het haar besluiteloosheid weggeneem.

'n Sterk brandlug vul die huis. Die twee de Klerkies word wakker daarvan en begin te hoes... Die Sitmantjies is rook gewend en slaap rustig deur. Hulle mis ook die gawe van onderskeid tussen rook en rook. Maar, as die sterkste brandlug van die lot vodde onder haar neus, daarin optrek, dan kom lewe in Hendriena en gou-gou ook en, of sy wou of nie, sy moes daarna hoes en nies tegelyk.

„Wat brand so?" vra sy met oë wild en wyd oop.

„Mammie ek ruik brand!" roep haar oudste.

„Stil julle maar!" sê Bettie. „Nig Driena, dis maar net die ou lappe, wat ek 'n bietjie gebrand het om jou reg te kry en ek dank die liewe Here, dat jy nou weer lewendig is. Jy kan gerus die raad onthou!"

Maar Driena het weer flou begin voel en sê: „Ek voel nog so wonderlik... of alles so ver en so vyandig is... gee my 'n bietjie e... kyk daar in die kas bo is brandewyn, net so'n...e...so'n eetlepel vol nè... met water asseblief!"

'n Ruk later, toe sy heeltemal beter voel en op die katel se kant sit sê Hendriena:

„Ek sal my regtig baie skaam as outant Grieta inkom. Dis darem te erg om die goeie ou mens in die koue te laat rondloop. Ek voel so in my eie pad, want ek makeer niks nie."

„Ons was buite raad, nig Driena! Maar jy kan gerus die raad onthou. My oorlede moeder het almelewe..."

„Bettie ek dink daar kom hulle, want ek sien nou net 'n liggie bo die rant uitklim. Jy kan gerus ketel kook. Die goeie ou mens sal bepaald lus hê vir koffie!"

'n Swaai-lantern gooi sy lig deur die vensters en Hendriena maak die voordeur oop om die twee in te laat. Sitman kan sy eie oë nie glo nie. Outant Grieta groet baie vrindelik en sê half in korswil, half verwytend: „En toe?... Ek dag jy lê dan plat! En jy kom nooi vir my in?... Korneels! a-nee-a kêrel!"

„Dis vir my 'n godswonder! outant Grieta kan my glo, maar ek het geen stuk moed vir haar gehad nie. Sy was ellendig en so te sê morsdood!"

Maar, gedwing deur die verrig van haar suksesvol gedokter, dring Bettie met haar skerp gesig vorentoe.

,,Was dit nie vir daardie gebrande oulappe nie, dan was nig Driena nou nog dood! Sy was kompleet soos 'n dooi mens en haar gesig was te naar, so wit as daardie laken. En toe het ek my gedagte laat gaan en toe kom dit my byval, dat my oorlede moeder gebrande ou lappe onder my oorlede ousus se neus gedruk het. En dis die wat ek opspring, en ek krap so'n lot ou lappe bymekaar — en ek brand en ek druk toe somar die hele spul, so een, twee, drie onder haar neus en dit was so op die plek, toe begin sy te hoes en te nies en op die plek was sy reg!"

Daar is vrouens wat deur hulle teenwoordigheid alleen by 'n kranke 'n rustige gevoel van vertroue teweegbring en kalmte met hulle stil gewerskaf en opbeuring deur hulle bedaarde rede. As hulle vat, vat hulle reg en hulle loop nie tweemaal nie as eenmaal se loop voldoende is. Outant Grieta is een van hulle. Flink van gestalte en regop met 'n enigsins hoekige gelaat, wat haar opregte oë vrindelik maak en tog beslis, en 'n gehele voorkoms, wat Hendriena dadelik kooi-toe bring, ofskoon sy volkome gesondheid bepleit het. Outant Grieta is gewend om met siekte om te gaan.

Bettie en Neels is in die woning geslink tot by die kombuis-es, waarop die ketel sing. En tant Grieta sit voor die katel. Dis al middernag.

Die kaffergeraas is luider en wilder as in die aand, maar dit hinder Hendriena nie nou nie. Sy vertel selfs opgewek van die uil en glimlag, omdat sy so vreeslik bang geword het daarvoor.

,,En dis mos 'n groot kwaad in die Here se oë om op voëlgeskrei ag te gee", sê outant Grieta ernstig en met 'n vroom glimlag. ,,En waar was dan jou geloof? Is jou lewe dan nie in die Here se hand nie?"

## HOOFSTUK V.

### DIE INVLOED EN UITWERKING VAN 'N KARMENAADJIE.

### 1.

Die voorval in die winternag het de Klerk se hart sagter gemaak vir Sitman, wat met vernude ywer 'n paar dae weer pal gewerk het, vir die beloning wat de Klerk in staat was om te gee. So gering as die gasie was, kon dit tog die bywoner-huisgesin 'n lewe as witmense verskaf en met oorleg selfs 'n ordentlike lewe. Maar van oorleg het die Sitmans-huisgesin niks geweet nie, netso min as hulle hoof van vaste gereelde arbeid. Die vaart het spoedig verminder en binne enkele dae was dit weer die tergende ontduiking van werk, wat de Klerk so dikwels al in ongerief gebring het. Op seker dag, nog in dieselfde winter vra Alwyn vir sy bywoner:

,,Korneels, wat sal jy my vra om die lande 'n slag deur te lei? Môre moet jy dan begin!"

De Klerk mog self nie waterlei nie, vanweë die myntering.

,,Neef Alwyn, ek reken nou so, as jy vir my vyf sielings gee en die kos, dan sal ek dit vir jou doen. Jy weet neef Alwyn, ek is 'n man wat kan waterlei!"

Verwonder oor die uiters geringe prys, slaan de Klerk dadelik die aanbod toe. Maar so teen die aand kom Driesie, die oudste seuntjie van Sitman, met sy pa se kussingsloop na de Klerk aangestap.

,,Oom Alwyn, pa vla samblief vil oom Alwyn of oom Alwyn samblief vil pa nie 'n emmel mieliemeel kan laat kly nie; — pa sal dit met oom Alwyn lèg maak."

,,Driena, jy kan maar vir Driesie dit gee. Korneels moet môre vir my waterlei."

Dieselfde aand, in die skynsel van 'n swak vuurtjie, sit Bettie en Sitman ongewoon laat. Die kleintjies slaap al, in 'n hoek op mekaar gekruip, onder ou streepsakke en stukkies afgedankte kombers. Die kleinste in die middel kry lekker warm en lê stil; maar die twee weerskante draai kort-kort om in hulle slaap. Dis die onbewuste daad van die kou-kant van hulle lyfies om die warmte te soek. En hulle slaap vas; want hulle mae is vanaand goed vol van warm mieliepap. Daar is 'n gewigtige beraadslaging langs die vuur.

,,Neef Alwyn het vir my gevra om môre water te lei," sê Sitman met 'n geweldige gaap.

,,Maar Willemse slag dan môre vroeg sy groot burg," sê Bettie en sy bedoel daarmee oneindig meer as wat sy sê, sodat haar man vol kragtone antwoord:

,,Dis nou wrintig waar, 'n mens moes nog twee hande by gekry het. Ek sal môre my draaie nooit kry nie! Jy wil hê ek moet help vark slag en neef Alwyn het my gevra om water te lei. Ek loop my in die laaste tyd gedaan! My voete kan dit nie meer hou nie!"

,,Ek sê maar net vir jou Neels, want ons het lanklaas vleis geëet; ons het nou weer so'n bietjie mieliemeel in die huis en ek is in die laaste tyd so belustig en so magteloos en gedurig het ek so'n flou plek op die krop van my maag. Jy kan ook gerus vir outant Grieta vertel dat ek almelewe so'n flou plek op die krop van my maag het!"

Andries Vry se huis en landerye lê nog in môredampe van die winter; maar die plasie daar bo in die rante, het die son al sien opkom, toe Sitman die deur van sy hartbeeshuis oopstoot. 'n Kasplankdeur, opgehou deur ou

skoenleer-skarniere. Binnekant huil die kleintjie: „tos hê! tos hê!"

Strak van die nugter en ontevrede-droefgeestig lyk sy ongewaste gesig en sy baard en hare lyk of daar 'n orkaan mee gekerjakker het. 'n Ruk staan hy besluiteloos en ril van die koue. Dan steek hy stadig sy pypsteel so dom deur 'n klam môrebaard in sy mond en trek 'n vuurhoutjie met dom hande vas om die vlam — en groot dampe krul dik bo sy kop uit, suiwer omlyn in die stil, kou lug. Ook bo de Klerk se skoorsteen krul die rook en dit lyk of Sitman nou sy planne agtermekaar kry.

„Neelsie jy moet nou maar direk loop!" roep Bettie binne, „hoor hoe huil kleinkind! Sy het so waar al die vleis geruik! En ek het die kinders vertel dat hulle vanaand volop vleis sal eet."

Met 'n onverstaanbare gebrom stap Sitman na de Klerk se woning. De Klerk skink net koffie. Neelsie se ontevredenheid laat net die droefgeestigheid agter en die warm koffie laat elke gedagte aan kindertjies, wat oor kos huil, of sy vrou, wat belustig is vir vleis, verdwyn. As hy die leë koppie neersit en weer sy pyp opsteek, sê Sitman:

„Neef Alwyn, jy weet as 'n mens baie te doen het, dan moet jy jou sake so agtermekaar sit — ek wil nou maar sê, dat die een die ander nie hinder nie! Ek sê vanmôre vir Bettie—Bettie ek wil nou eers gou vir neef Alwyn gaan sê, dat ek nie vandag die water in sy lande sal steek nie, en dan sal ek nou afstap na Willemse, om daar hand by te sit. Ek sal môre begin, neef Alwyn, en ek het by my sigselwe gedag: dit lyk te aardig om so weg te stap, sonder om jou te sê."

'n Paar uur later kom klein Driesie Sitman met sy pa se suikersakkie — die kussingsloop het sy pa self saam —

,,Tant Driena ma vla samblief twee bolde boelmeel en ma sê, pa sal dit leg maak met die watellei." En Hendriena meet twee borde boermeel in die suikersakkie af. ,,Baie dankie tant Dliena! Pa sal dit leg maak!"

2.

Vanmôre is daar 'n ongewone gewoel op die werf van Willemse. 'n Lekker vuur kringel om 'n groot seeppot, wat vol water staan, waarmee netnou die vetgemeste ot moet afgekrap word.

Outant Grieta lei die bedrywigheid en is baas oor almal. Die slagtery val onder haar boerdery en daarin is sy koning. Met sonop was neef Niklaas al daar. Hy is dan ook die naaste buurman en waarna lyk dit, as hy daar stil sit en hier slag hulle. 'n Mens is mos op die wêreld om die een die ander te help. En vandag is dit 'n bees van 'n vark.

,,Soe! dis vir jou giftig koud vanmôre, nè Willemse?" sê neef Niklaas toe hy die kombuis intrap.

,,Jong, dis maar net 'n verbeelding! Kom binne en laat ons eers koffie drink!" groet Willemse en vervolg praatlustig, ,,want 'n boer slag nie aldae nie, ek sê dis maar net 'n verbeelding. 'n Mens kan so baie koue verdra om vanmôre se koue nie eers te voel nie. Kyk vir Genoveva!"

,,Dankie tante!" Neef Niklaas vat die koffie uit outant Grieta se hande. ,,Ja sien, dis nou glad 'n besonder geval daardie, Willemse! Genoveva het onder 'n bestiering gelewe!"

,,Maar ons leef mos almal onder 'n bestiering dan nie?" sê outant Grieta taamlik vinnig en stap kombuis-toe, waar sy vir Albert, wat met die vuur werk, toeroep: ,,Jy moet

maar groot vuur maak, my kind! Ek wil agtermiddag my huis weer in orde hê."

,,Dis nie heeltemal juis wat jou vrou daar sê nie, Willemse! Ons leef almal onder 'n bestuur ja! Maar nie onder 'n bestiering nie. Ek sal dit vir jou probeer duidelik maak met 'n voorbeeld. Toe Jakob by die put kom, ontmoet hy vir Rachel, — dis nou 'n bestuur. Hy het geloop onder 'n bestuur. Maar dat juis sy niggie daar by die put kom, dit is 'n bestiering. Hier is nog 'n voorbeeld, Willemse. Toe die profeet Elisa Bethel uitstap, bespot die kinders hom;—nou ja! hulle moes gestraf word en daar kom twee bere en die maak veertig van hulle dood. Dat die bere gekom het, dis 'n bestiering en dat daar veertig kinders dood is, dit is die bestuur."

Neef Niklaas sit vol gewigtigheid sy leë koppie op die tafel neer en vervolg, hoog ingenome met sy wysgerige vergelykings: ,,Ek lees nou die aand die geskiedenis van Dawid en Goliath.—En dis weer so'n duidelike voorbeeld, Willemse. Dawid kom in die leër van Israel net toe die Filistyn aankom met sy godslastering. Sien jy? dis die bestiering ;maar toe daardie gladde klippie van Dawid se slingervel net presies in die reus se voorkop wegsink, — kyk Willemse, dis tog te duidelik, dis die bestuur!"

Maar Willemse had nog glad geen helderheid omtrent die kwessie gekry nie en sê enigsins luimig:

,,Neef Niklaas, jy het my nou so deurmekaar en ek kan geen kop of stert van jou redenasie kry nie. Maar om nou op Genoveva terug te kom. Jy meen, sy het geleef onder 'n bestiering nie waar nie?"

,,Nee Willemse, kyk sy het onder 'n bestuur geleef! Nee oumaat!" en Willemse lag onderduims, sodat die neef maar

snaakserig voel toe Willemse vir sy vrou roep en vra: ,,Hoe het neef Niklaas gesê, waaronder het Genoveva geleef, onder 'n bestiering of 'n bestuur?"

,,Kom, laat staan julle slim praatjies, die water kook amper en ek het geen tyd om vanmôre met julle te gesels nie! — Albert roep my, as die pot kook!"

,,Om nou weer op Genoveva terug te kom," sê die neef, wat hom nie heeltemal tuis voel nie, ,,jy weet Willemse, dat na die Bybel, dit vir my die mooiste boek is, wat ek nog gelees het, — dis so lewendig!"

,,Terwyl jy praat van boeke, neef, val dit my te binne, hoe ek 'n hele ruk terug 'n wonderlike boek op die lyf geloop het. Die meester kry eendag 'n lys van al die boeke van een van die boekwinkels van Pretoria en hy gee dit vir Albert. Ons kyk die ding deur en my oog val op 'n boek met die naam van ,,Boefje". Ek sê vir Albert: bestel hom! Ek dag toe op die plek aan Genoveva, wat tog ook 'n soort van 'n prisnier was — en Boefje meen natuurlik ook so'n opgeskote bandiet-seuntjie! Ons kry die boek neef Niklaas; maar ek gee jou daardie vark, — nee wat jong! ek gee jou al my beeste, as jy vir my kan vertel wat in daardie boek staan. Jy kan geen hond haaraf maak daarmee nie! En dis 'n Hollandse boek neef, soos die meester ons vertel het. En die prente: — kyk! as ek en my vrou so lyk as daardie misgewaste mensies, dan sê ek vir jou: — hier is my keel! sny hom af, boet!"

,,Laat staan nou julle slim praatjies en kom maak dood die vark!" roep outant Grieta kastig ergerlik. ,,Julle vergeet julle werk en die pot kook al lankal."

'n Paar minute later lê die bees van 'n vark morsdood naby die pot. Neef Niklaas hurk so maklik langs hom neer

en pluk aan die swart borsels met die een hand, terwyl die ander die rook, wat 'n lastige windjie in sy oë blaas, wegkeer.

,,Ou vrou! hier kom Meeldiaken ook," sê Willemse. ,,Laat hy maar kom, die eenvoudige sukkelaar, dan kan hy tog ook 'n stukkie saamvat huis-toe agtermiddag," sê outant Grieta.

,,Môre boere," sê Sitman met ongewone vrypostigheid. ,,Mapstieks ek kom so in die leeu se bek!" sê hy verkeerd, hoewel hy dit reg meen.

,,Vat Korneels jong!" order Willemse. ,,Moenie nog baie praat nie!" en hy gee hom 'n mes om mee te krap. ,,Willemse!" sê neef Niklaas so onder die gekrap, terwyl hy met ernstige aandag die afgeskraapte nerf en borsels beskou.

,,Ja neef, wat is dit?"

,,Ek sê Willemse, dat Adam darem 'n groot en 'n wonderlike verstand moes gehad het, toe hy al die diere se name uitgedink het."

,,Hoe so, neef?" vra Willemse vol luimige herinnering aan die neef se diepsinnigheid van flus.

,,Ek meen dat Adam mos nooit vir 'n vark 'n beter naam kon gegee het nie. Sy hele geaardheid is vark! en so lank as die wêreld staan sal dit 'n vark bly; want dit is 'n vark!"

,,Ek het nog nie so oor die saak gedink nie," sê Willemse, wat deur neef se opmerking 'n splinternuwe gesigspunt kry en hy antwoord stemmig:

,,Adam se verstand was nog nie bevlek met die sonde nie, neef, en daarom het hy al die diere hulle name kon gee, elkeen so na sy eie aard.

,,Daar het jy byvoorbeeld 'n esel! As 'n mens 'n esel so sien staan in die veld, vernaam as die son warm is, of jy

kry hom in die pad voor 'n kafferwa, net langs die disselboom, wat so amper wil sleep, dan voel jy eers regtig dat daardie dier geen ander naam kon gekry het nie; dis 'n esel en niks meer nie!"

,,Hy is vet nè!" sê Sitman, wat natuurlik die vark bedoel.

,,Ons sal dit nog moet sien, Korneels!" sê outant Grieta, wat kort-kort 'n ketel kookwater oor die borsels giet.

Vir 'n ruk hou net die geskraap aan met stil ywer, totdat die voorwerp waarmee hulle besig is en so min verhewe as hy is, ook hulle gedagtes sodanig in besit neem.

,,Hy is darem nie soos ou Bel nie, wat ons voor die oorlog geslag het, onthou jy nog vrou? Dit was vir jou 'n onbesabelde bees, neef Niklaas. Hoe dink jy, wat was haar hok?...'n Waband neef!"

,,Dis amper soos my swaer my eendag vertel het. Hy het een slag 'n varksog gehad, wat so skaars haar lyf kon dra en as hy wou hê dat sy nie moet rondloop nie, dan trek hy net 'n streep so rond en om haar," vertel neef Niklaas.

,,Maar dit kan 'n mens darem voel neef Niklaas, dat jou swaer daardie dag met spek geskiet het. Dit was 'n kalkoenmannetjie, neef, wat hy gemeen het."

,,Ek sal nie stry nie, Willemse, want hy was maar 'n windmakerige kalant daardie swaer van my."

En Sitman wil ook 'n woordjie sê. Vir sovêr die droefgeestigheid kans sien om sy gesig te los, het dit pad gegee, en selfs sy oë blink swak, van 'n belustige blyheid. Hy hou effens op met krap en laat sy arm slap hang oor die groot kniekoppe van sy neergehurkte skraal liggaam en sê met onvaste stem:

,,My boet Karel van Staanderton se distrik slag eendag so'n jaar-oud os..."

„Kalf!" verbeter Willemse, wat min neiging toon om te luister.

„Ek wil sê kalf," sê Sitman, en begin weer te krap. „Hy slag een dag so'n jaar-oud kalf en in die blaar-pens kry hy 'n goue pond."

„Hy het dit seker vir jou gegee, nie waar nie?" korswil Willemse so onder sy werk deur.

„Nee Oom, hy het dit vir die Blomfonteinse monument gegee, wat hulle sê die vroue-monument."

Willemse hou op met skraap en kyk vir Sitman met oplewende oë aan: „Maar dis regtig goed van jou broer, Neels, ten minste van daardie Karel Sitman van jou, — dis 'n monument daardie, wat baie van ons geskiedenis vir ons vertel en wêrd is om te ondersteun."

Oor 'n goeie uur hang die bees van 'n vark skoongeslag aan sy hake in die kombuis; sy agterpote amper teen die sinkdak en sy snoet so amper op die grondvloer.

Outant Grieta is in haastige, aangename humeur, want daar is 'n vername kos in die huis vir 'n lang tyd; maar nou begin haar werk eers regtig. 'n Baie moeilike gedeelte is die afmeet van die karmenaadjies, wat die bure en vrinde moet kry. En dis 'n prakesasie. Daar is van die bure, wat ook varke het en daar is, wat gladnie aanhou nie. Sy wil graag almal regverdig behandel, en tog geen skade in die toekoms ly nie; met almal goeie vrinde bly en haar eie huisgesin nie te kort doen nie. Maar verstandige vrou, met goeie hart, as sy is, loop die besigheid tot haar volle tevredenheid af. Daar is blye voldoening in haar oë toe sy teen sononder vir Albert die uitsoek-karmenaadjie vir die Vrys gee, wat die goeie seun in die agterhuis aan Siena oorhandig met die volle boodskap van sy moeder: „Ma stuur vir julle hierdie

stukkie vleis, maar dis nie so mooi en vet as wat Ma graag wou gehad het nie, om vir julle te gee!"...

Die aand bly Albert nog baie lank in Andries Vry se huis kuier, waar die twee oumense vroeg kooi-toe gegaan het.

3.

En vanaand is daar fees in die hartbeeshuis op die rante. Outant Grieta het mild aan die Sitmans gedink en ook aan die belustigheid van Bettie.

Daar het lewe gekom in die oë van al die Sitmans. Groot oë van Driesie en Neelsman; nog groter oë van kleinkind en glinsteroë van sy vrou, het vir Sitman begroet, maar geen enkel woord van welkom nie, toe hy die karmenaadjie op die lutterige tafel neergesit het. En asof daar geen lewenskrag meer in hom was nie, het hy op die kant van die katel neergesak met 'n diep sug. Die kinders het by die tafel gaan staan, om die karmenaadjie, en dit het gelyk of hulle oë al maar groter word, — en hoofsaaklik, omdat kleinkind nie behoorlik op die tafel kon sien nie, het sy begin te grens: „Tos hê! tos hê!"

„Toe! nou moet julle stil bly, want ek het gesorg dat daar vanaand kos in die huis is. Daar is vleis, mieliemeel en boermeel en ek wil maar net sê, ek wil vanaand lekker eet!" sê die vader.

„Tos hê! tos hê!" grens kleinkind maar aldeur.

„Ons het geen kerse in die huis nie en die sout is ook gedaan," sê Bettie, wat die ou as wegkrap van 'n driekantige es in die hoek.

„Jy kan maar vir Driesie na neef Alwyn toe stuur," sê Sitman, wat hom met niks, selfs nie met die stuurdery wil bemoei nie.

Driesie hardloop oor die endjie pad, met klappende kaalvoetjies, klappe-klap in die stilte, so vinnig as hy kan, na de Klerk se huis toe.

„Tant Dliena, ma vla samblief vil tant Dliena 'n kels en 'n bekel sout; ma sal dit tlug gee as pa klaal het met die watellei."

„Gee maar vir hulle Driena, môre sal Korneels tog seker begin," sê de Klerk.

— Daar is 'n feesmaal in die hartbeeshuis. Die onverwende sintuie word geprikkel, en die groot oë gloei van lus, want die geur van gebraaide vleis en vetkoek verdring die rooklug. Die honger vir die ongewone lekkerny word te magtig. Die gebraai kry geen kans om behoorlik gaar te word nie. Dis proe, en dit bly proe met onbedwingbare lus, totdat die ganse huisgesin opgaan in die stil genot van 'n heerlike ordelose gesmul, gesmak en gesuig. Die moeder langs die vuur, die vader by die tafel; Driesie in die een en Neelsman in 'n ander hoek en kleinkind plat op die grond. Die kinders elkeen met 'n vetkoek in die handjie en 'n varkribbetjie in die ander, inlewend in die ongestoorde afsondering, alleen met die heerlike kos, waarna hulle, met stywe mieliepap oorvoede lyfies, gesnak het. Hulle wesentjies glim van die vet en die glans van die lekker blink in hulle oë. Dis die wraak wat gebrek neem op oordaad...

O! daar is 'n feesmaal in die hartbeeshuis op die rante...

Die volgende môre wag de Klerk vergeefs op sy bywoner om water te lei. Dit bly stil in die koers van die hartbeeshuis. As die son al hoog is, kom Bettie aangestap.

„Neef Alwyn dit lyk ellendig by ons. Almal is siek, vernaam Driesie, sy maag is heeltemal onderstebo en Neelsie laat weet, hy sal nie vandag kan kom waterlei nie, hy voel tog te sleg."

# HOOFSTUK VI.

## IN DIE HARTBEESHUISIE.

### 1.

Die ouderdom van agtien maande is vir 'n hartbeeshuis 'n hoë leeftyd, en die van Sitman, sleg opgetrek as hy was, is in sy grysheid. Van armoede in sy ellendigste openbaring spreek die krot, waarin witmense bestaan in gestadige verslegting. Orals prop die ellende uit die gehawende mure, met stukke goiinglappe — en die yle lagiesdak is ruig-verwaai. Daar binne in die enkele vertrek, wat diens doen as slaapkamer en kombuis, hang 'n vasgegroeide rooklug, en eenkant beduie 'n kraak-ou katel van hout, waar die ouers, met hulle nuwe suigling, en 'n hoop sakke in die hoek, waar die kinders kan inkruip, as die donker of koue hulle kooi-toe ja. 'n Bot onderworpenheid het 'n behoefte om te kla in Bettie gebreek en sy sit op 'n seepkissie en wieg die nuwe babetjie, wat huil as die moeë bolyf van die moeder stilstaan, of is versink in 'n lewenloosheid, wat aanhou, aanhou wieg, ook al slaap die kleintjie al lank. Die huisomstandigheid, wat moes plaasvind tussen die winter en Krismis, is verby. Maar dis nog ver uit Sitman se gedagtes om te trek of te ploeë. Die blote feit, dat hy nie heeltemal in die buitelug met sy gesin lewe nie, hou hom tevrede met sy woonplek.

Ja, 'n witmensie het in daardie kafferkrot sy longetjies in die rooklug uitgestoot — en die blinde noodlot het hom gegryp, 'n onnosel Sitmantjie onskuldig 'n wrede lewe ingeslinger. Dis of die moeder 'n swak begrippie daarvan

kry, want sy druk die kleintjie vas teen haar bors met ongewone hartstog en haar oë kyk neer met 'n wilde liefde.

Die ander kinders drein om haar heen. Dis nie meer 'n huil oor kos soos vroeër nie, dis nou 'n aaklige grensgehuil, vol langgerekte klaagtone, wat hulle taaie gemoedstemming uit, as hulle magies skreeu van die honger. Die moeder buig, om 'n ou ghrieskan nader te krap, wat nou as kastrol diens doen, en daaruit gee sy vir elkeen 'n stuk stywe mieliepap en die aaklige geluid bedaar. Die kindertjies kruip of skuif elkeen een kant-toe en dit word stil.

Weer druk Bettie haar suigling vas met 'n vreemde hartstog. Haar liefde is tog ook moederliefde en as die openbaring vandag so besonder is, dan kom dit omdat die innerlike wese van haar moederliefde uitgedring het en sy nou voel hoe onmeetbaar groot die liefde is vir haar ganse kroos.

,,Hendriena sê hulle wil my kinders van my af wegvat; en dan moet hulle in 'n weeshuis kom. Ek wil dit eers sien! Hulle sal my moet saamsleep! Hulle sal nooit soos ek vir my kinders sorg nie! Daar is Driesie!... Uit die staanspoor is sy maag onderstebo! Al wat vir hom help is aambeibossie... Sal hulle tussen die kliprantjies rondloop om aambeibossie te soek? En dit laat trek? En dit vir hom ingee? — Nog nooit nie!... En Neelsmannie — die eerste dag sal hulle vir hom takel, oor hy so pieperig is. Hy is mos sy vader so uitgedruk. En hy kry almelewe sulke skielike pyne. Hulle sal hom mos nie glo nie!... Ek vat almelewe die pynplek vas tot hy verskiet; maar sal hulle die pynplek vasvat? Nog nooit nie!"

Die sake het werklik na daardie punt toe geloop. Hendriena kon die ellende van haar bure nie meer aansien nie. Vir haar was die Sitman-huisgesin 'n gedurige kwelling.

„Alwyn, die Here sal ons straf as ons nie meer na hulle omkyk nie! Hulle is tog ons medemense!"

„Weet jy Driena, die enigste hulp wat 'n mens vir hulle kan gee is gee hulle werk en daarvoor is Korneels te sleg en die kind hou vir Bettie weer te vas. Dit het ons noual tot ons eie skade uitgevind. As ek 'n flukse kêrel in my boerdery gehad het, was dit met ons vandag ook baie beter. En ons is buitendien ook nie meer in die posiesie om veel te kan help nie!"

Hendriena het baie gesug. Maar Alwyn het stil berekenings gemaak hoe lank daardie hartbeeshuisie nog sal kan bly staan, en hy het party dae, as die wind sterk waai, goeie moed gevat. Later egter het de Klerk tog handelend opgetree. Dit het so gekom.

Sitman moes help kind oppas en daardeur was daar nog meer tyd vir hom om niks te doen nie, as vroeër. As „Meeldiaken" het hy naderhand met sy kussingsloop of suikersak amper verniet rondgestap.

Die wêreldoorlog het uitgebreek, en die bywoners het ook probeer vashou, wat hulle het, omdat die pryse vir alle ware skielik geklim het en eiebelang die gulle gees van vroeër, laat verdwyn het. Net Andries Vry het so'n enkele keer iets vir die Sitmans laat val en hom 'n peuselwerkie gegee. Maar selfs daarvan kon stywe mieliepap nie in die hartbeeshuisie bly nie.

Sitman het begin om rond te snuffel en die oop hoenderneste op die arglose boerewerwe was vir hom baie verleidelik. Wie sou dit ooit agterkom?

Maar vir Hendriena, wat darem nog 'n weinig ambiesie vir haar hoenderboerdery behou het, was dit baie snaaks, dat daar kort-kort eiers wegraak uit die neste.

,,Ons hond vreet mos geen eiers nie, en ek het nog geen ongedierte gewaar nie! Jy kan gerus ook 'n bietjie oplet, Alwyn!"

Alwyn het die hoenderneste van toe af dop gehou...

,,Jong! wat soek jy daar, Korneels?"

,,Mastig, neef Alwyn, het jy nie die karnallie hier geware nie? Hy is nou by daardie klippe verby! So'n meerkat is vir jou 'n weerlig, so vinnig en astrant!"

,,Wat soek die eiers dan in jou hand, Korneels?"

,,Nee dis somar neef Alwyn! Ek dog toe so, ek sou hulle vir nig Driena bring. Daar is nog vier eiers in daardie nes. Maar julle kry ordentlik eiers, nè? Dis wat ek nou die anderdag vir Bettie sê, dis dieselfde hoenders waar my ouboet Karel Sitman van Staanderton se distrik..."

Maar meer kon de Klerk ook nie verdra nie en hy bars uit, sodat Sitman se taal wegraak: ,,Jong! op die plek trap jy! en as ek jou weer op my werf kry, sal ek jou laat vang soos 'n slegte Kaffer!"

Sitman het daar weggebly en soos 'n skelm de Klerk gemy. Dog omtrent 'n week later, vang Hendriena vir klein Driesie by die neste en dit het haar hart geweldig seer gemaak.

,,Nee my liewe Alwyn! Die kwaad rus nou op ons hoof! Die Here sal ons eendag tot verantwoording roep, omdat ons daardie onskuldige kindertjies tot misdadigers laat opgroei het, sonder om 'n vinger vir hulle welsyn te roer!"

,,Maar my liewe skat! Wat wil jy nou hê dat ons moet doen? Wat *kan* ons doen?"

,,Daardie Sitmantjies moet 'n opvoeding kry soos enige kind van kristelike ouers. Nou groei hulle op soos heidings! Daar is die Weeshuis, waar hulle sal kan leer die onder-

skeid van wat goed en wat kwaad is en ook boweal van die liefde van God. Hulle sal daar onderwys ontvang en naderhand 'n ambag leer en werk vir hulle brood!"

De Klerk had met 'n bly gevoel van trots na sy anders so dromerige vroutjie geluister en haar oë sien tintel soos vroeër, toe hulle vol ambiesie, en met grootse planne vervul, gesels het oor die toekomstige boerdery.

„My vrou, jy is reg! Ek sal met oom Andries gaan praat. Hy is tog hulle ouderling."

En ook net dieselfde agtermiddag het de Klerk en Andries Vry die Sitmansaak bespreek.

„Oor 'n paar dae sal die predikant kom buitekerk hou en ek dink dis die beste plan om saam met die leraar op te gaan. Maar glo vir my, meneer de Klerk, ons sal niks uitrig nie. Ons boeremense is partykeer baie wonderlike mense!" het Andries Vry gesê.

Dit was vir Hendriena 'n saak van onmoontlikheid om die planne stil te hou, en asof hulle op die punt was om uitgevoer te word, het sy hulle vir Bettie bekend gemaak, met die blyheid van 'n verligte gemoed.

„Ek het groot nuus vir jou! Hulle sal vir Driesie en Neelsman in die Weeshuis sit. Daar kry hulle 'n kristelike opvoeding en dit sal vir julle ook 'n groot verligting wees; want baie dae is dit vir julle amper ontmoontlik om hulle kos te gee; wat staan nog die klere! O Bettie sal dit nie heerlik wees nie as jou tweetjies netjies aangetrek en skoongewas, jou kom groet, as jy vir hulle kom kuier?"

En nig Driena was uitbundig in haar uitbeelding van 'n toekomstige lewe vir die Sitmantjies. Maar Bettie het as wesenloos geluister en met 'n onbeweeglike gesig het sy gesê: „Ja nig Driena! Ja nig Driena!" dog in haar binneste

het 'n wonderlike gevoel opgeklim, wat haar tong verstyf het...

En nou sit sy op die seepkissie, 'n onbeduidende vroutjie, met 'n groot hart vol ontwaakte liefde. Wat was Driesie en Neelsman vir haar in die verlede? O! ellende het haar hart taai gemaak. Maar nou... hoe maklik roer baie klein voorvalle daarbinne los, wat haar laat dink vol tederheid aan Driesie, so tingerig, so oulik en hoe hy sonder asemskep die twaalf sone van Vader Jakob kan opsê — aan Neelsmannie so pieperig en tog so komieklik, vernaam as hy met sy klei-osse speel, met sy ronde, skelm ogies. En in haar taai oë kom trane en haar blik is vol liefde op haar suigling wat sy vasdruk. O, hoe magtig is die drang om vir Driesie en Neelsmannie te troetel; — maar gewoonte het daardie tweetjies al jare uit haar moederarme geban en die openbaring van haar algemeen bedoelde moederliefde, kry die suigling.

,,Hulle kan maar kom! Neelsie sal altemit nie omgee nie, want Neelsie gee baie gou-gou in vir enige ding. Maar as hulle wil kom vat..." Effens flikker dit in haar oë soos 'n ver weerlig en sy staan op van die seepkissie en dit klink uitdagend, met steeds wilder kresendo: ,,Ek is hulle moeder! Ek is hulle moeder!..."

Driesie en Neelsman krimp weg langs die essie en kleinkind kruip bang onder die tafel en die kleintjie begin kragtig te huil.

2.

Sitman kom binne, buitengewoon haastig en kortasem.

,,Bettie, hier kom Oom Andries en die predikant!"

,,Hulle kan maar kom!" sê Bettie half onverskillig, maar

tog klink dit soos 'n flou uitdaging en sy rig haar krom houding effens op.

,,Ek wonder of hulle ons nou die slag sal raak sien. Maar dit gaan mos daarmee so, die wat kan sê: ,,Aap wat ben ik 'n mooie jonge," dis hulle wat kry," sê Sitman.

,,Hulle kan hulle ondersteuning maar hou!" sê Bettie.

,,Waar is ons Bybel?" vra hy haastig.

,,Ek weet nie!" antwoord sy koel.

,,Ons moet hom hê. Waarna lyk dit as die predikant kom en ons het nie eers 'n Bybel op die tafel nie!"

,,Jy weet mos dat Neelsman hom lankal in die water laat val het toe jy hom daaruit haal het jy hom in die son laat droë en daar vergeet en nou lyk hy te sleg om vir 'n predikant te wys. Hy lê glo onder in jou gereedskapkis."

,,Ons moet hom darem uithaal," sê Sitman. Maar die twee somber gedaantes buk al in die deur en kom die krot binne. Die leraar deins. Hy het armoede gesien van naby en in velerlei vorm, maar die koue feit van ontaarding hier voor hom, maak sy vaardige tong traag om die gewone groet uit te spreek. Sy Afrikanerhart bons met heftige slae. Dis Afrikaners hierdie wat so lewe en dis vir hom so duidelik, dat selfrespek lankal die krot verlaat het. Hier moet 'n kristen met 'n hand van yster knyp.

Die enigste stoel, lendelam, is vir die predikant en kassies vir Andries Vry, Sitman en sy vrou. Die kinders staan styf teenmekaar, roerloos langs die muur, hulle wye ogies vol verwondering, kyk sku na die vreemde deftigheid.

Sitman sug diep en lang sugte, asof hy nou eenklaps van al sy ongeregtigheid berou het. Bettie staar pal in die hoek, waar niks is nie, en duidelik toon haar skerp wese 'n verset: bot en daarom juis so onverbiddelik. Dis of 'n stem haar

influister: ,,Nou moet jy hou! Vastrap! Hulle wil jou oorrompel!'' Maar stadigaan het die starre blik verslap en die gees van verset oorgegaan in 'n luister na die hartetaal, vol gloed en oortuiging. Ernstige woorde, wysend op die lewenspligte van die mens en sy roeping onder die wet van God. En die hoër pligte van vader, van moeder; op beloftes gedoen aan God by die doop. En onder die mag van verantwoordelikheid, buig Sitman sy hoof dieper en dieper en die moment hou sy hart as geknyp in 'n skroef. En die erns van die oomblik het ook Bettie kragtig vasgevat, sodat sy week word, en die skuld voel van versuim.

Maar hulle het geen woorde vir die leraar nie. Eindelik vra hy: ,,Broeder gee my julle Bybel asseblief!'' Skielik rig Sitman sy kop op. Die indruk van so pas is verdwyn, want die moeilikheid van die oomblik rys op soos 'n berg en is groter as al die verantwoordelikheid, waarvan hy netnou so oortuig was.

,,Bettie kry 'n bietjie... nee wag maar, ek sal! Die kinders is darem partykeer onbruikbaar... hier is ook so baie stof in die huis; hier is hy dominee. Hy is 'n bietjie opgekrimp, maar dis Driesie wat hom in die water laat val het... of was dit Neelsman? Ja ek dink dit was Neelsman, nè Bettie? Die kinders doen 'n mens partykeer baie sonde aan!...''

Maar die vaste blik van ernstige oë het hom stil gemaak en weer laat klein voel as onder 'n oordeel. Neelsman het sy koppie agter Driesie weggesteek, toe die vreemde man, wat so baie kan praat, op die beskuldiging, sy groot oë oor die kinders laat gaan het. En vol van droef-ernstige gedagtes het die leraar sy roeping as dienskneg van die Allerhoogste volbring.

,,En nou broeder en suster wil ek julle 'n voorstel doen. Dis van die grootste belang vir julle kinders, want voor hulle lê nou 'n wêreld van gebrek en sonde!" Die voorstel het Sitman oorval, en waar die leraar meer teen hom gepraat het, as hoof van die gesin, was daar by hom selfs geen gedagte daarteen nie; want die krag om 'n beswaar uit te dink, het weggeraak onder die invloed van die predikant se oortuigende rede.

Met 'n breë glimlag stem hy in met alles wat die leraar as die beste vir die kindertjies meen, en al wat hy kon uitbring is dat die leraar vir die moeder ook moet vra, want dat hy nie alleen baas is nie.

,,En suster, hoe dink u oor die saak?"

Maar Bettie se starre blik was weer in die hoek, waar niks is nie, en duidelik kom die trek van verset weer in haar skerp wese en dis of haar weer ingefluister word: ,,Nou moet jy vastrap!"

Sy het effens haar blik geswaai en bot-kortaf geantwoord: ,,Nooit nie! So lank as ek leef, nooit nie!"

,,En moedertjie, jy wil jou kinders tuis hou? Jy voel jou sterk genoeg om die groot verantwoordelikheid op jou swak skouers te neem? En julle ellende en gebrek? Ons sal nie nou jou antwoord verneem nie. Suster maak dit 'n saak van gebed. Ek verstaan jou hart. God het 'n moederhart wonderlik geformeer; so groot, dat 'n wêreld van liefde daarin ruimte vind; en so klein, dat die kleinste rede soms geen woonplek daarin kan kry nie; so onbegryplik diep, so vol teenstrydigheid, maar ook so alles-beheersend. Maar moedertjie, dink aan hulle lewe; daardie kleintjies, wat moet groot word in julle ongekende armoede—en wat sal dan van hulle in die toekoms word? Kan jy die sorg op jou neem?"

,,O dis bitter! bitter!" roep Bettie luid wanhopig. ,,Maar ek is hulle moeder en as God hulle van my af wegvat, dan moet ek maar tevrede wees, want Hy het hulle vir my gegee; maar aan 'n mens gee ek hulle nie af nie. Ek is hulle moeder! O dis bitter! dis bitter!"

En sy druk die babetjie vas en kyk vol wilde liefde na die onnosele Sitmantjie in haar arms en merk skaars dat die twee somber gedaantes weer in die deur buk om uit te gaan.

,,Ek het dit kon dink!" sê Andries Vry vir die predikant toe hulle buite is.

---

## HOOFSTUK VII.

### DIE BYWONERS AF.

### 1.

Die wêreld se toomlose onderstebokeer-passie het ook 'n suggie oor Andries Vry se vreedsame boerdery geblaas, en 'n uitlandse gees het sy oorlogskuende bywoners tot vreemde veglus verlok.

Jaap Gouws het kom groet, want hy moes na Duits-Oos. Blink, gladgeskeer, met rybroek en kamaste en met al die windmaak van sy nuwigheid, het hy kom neersak by neef Niklaas...

,,Bees!"

,,Ja neef Niklaas, jong! ek is 'n Afrikaner en ek laat my nie beledig deur 'n Engelsman nie en ek en die ,,Sjifbaas" is toe aanmekaar!"

,,Wat?"

,,Jong! en ek het vir hom gesê, sien jy, dat die seewater hom nie kan afwas nie, en ek is toe af met die skip!"

„En jy is toe af?"

„Ja, af in die „sjof" en onder in die „stoop" het ek die Kaffers laat boor dat dit so bars, want ek was vir jou net vies, boeta!"

„En jy was vies?"

„Boeta! moenie praat nie! — En dis nie te lank nie of ek moet bo kom!"

„Wat?"

„En dis weer ek en die „sjifbaas" en ek en die „sjifbaas" — ons twee aanmekaar!"

„En dis jy en die „sjifbaas"?"

„Ja neef Niklaas, jong! en dit was so hettete, of my vuis was onder sy neus!"

„Bees!"

„Boet, maar dis mos boer se kind hierdie en hy sal hom mos nie van 'n Engelsman laat beledig nie. Ek het hom toe reguit gesê, hy kan met sy „jop" en al na die swernoot gaan! En ek is toe vort!"

„O, en jy is toe vort?"

„Ja boet en ek het vir twee dae so'n bietjie uitgerus en toe het ek gaan „join" vir Duits-Oos: want ek laat my nie vermaak van 'n Engelsman nie!"

„Bees!"...

Maar onder die bywoners was daar eers 'n stil roerigheid. Hulle het baie gesels oor hulle eie swaar lewe, in vergelyking met die voorspoed van Gouws en geskimp op die kans wat oop staan soos 'n blink deur, wat 'n huis vol goud wys...

„Jy moet my nou goed verstaan neef! Ek sê nie ek sal nie, maar wat vir my eendag altemit soontoe sal dryf, is die gereelde salaris elke maand, want dit gaan nou kliphard om

uit die boerdery, my vrou en kinders toe te hou, — die negosie, wat die Jode nou aan ons afsmeer, is niks wêrd nie en goed tweemaal so duur as voor die oorlog!" sê neef Niklaas vir die maat van hom.

„En ons twee het elkeen 'n ordentlike kleinspan, vernaam jy neef Niklaas!" sê sy maat.

„Ja Gouws het vir my die ding uitgelê! elke kind kry 'n toelae. Ek het 'n groot seën, maar ook 'n groot sorg. Goewerment sal weet dat hy vir my betaal het, as ek eendag altemit sal gaan. Ek sê nie ek sal gaan veg nie, jy moet my goed verstaan!" sê neef Niklaas.

„Ek sê nou so, ons regering wou mos oorlog maak, laat hom dan ook maar goed betaal ook. Hy was mos so mal!" sê die maat en vervolg: „Ons het mos ook nie nodig om op die „Duitster" te skiet nie!"

„Wil jy glo!" sê neef Niklaas...

En die maat het toe somarso eendag dorp-toe gegaan. Binnekort daarna het sy vrou by die skoolmeester gekom, met 'n paar vorms, wat hy tog vir haar moet invul asseblief en toe sy daarna vir 'n goewermentsjek 'n ongewone hoeveelheid goed by die winkel kon koop, — toe het die blink van die oorlog se verleiding in die karige bywoners-huisies kom skyn en het die een na die ander vir Andries Vry verlaat.

2.

Andries Vry het toe eendag vol ernstige gedagtes met Willemse gesels.

„Willemse! die wêreld waar ons nou in lewe, slaan my dronk! Dat ons Afrikaners vir Engelsman gaan help veg, en dit vir 'n paar sjielings 'n dag, en nogal teen mense, wat hulle nog nooit kwaad gedoen het nie! Nee Willemse, dis

vir my 'n vreemde saak. Kyk die Gouws! Hy praat nog net ons taal, maar verder is hy 'n pure Engelsman. Hy is soos 'n windwolk, wat vinnig dryf maar geen reën gee nie!"

„En hoe lyk Japie Gouws vir Oom?" vra Willemse met blink oë vol skalksheid.

„Nee Willemse, hoe sal ek vir jou sê? — Vreemd!" en Oom Andries vervolg luimig: „Maar dis ook weer 'n vervulling, want in die laaste dae sal 'n mens vreemde gesigte sien en jy sal van wonderlike dinge verneem."

„Oom Andries, Jaap Gouws is soos die Engelsman sê 'n vlieënde voël! Maar nou gaan hy sy vlerke verbrand. Hy vertel vir my, hy gaan met die skip tot by „Daar-is-'n-lam." Maar ek sê toe vir hom, Jaap weet jy wat? Agter daardie lam daar is 'n wolf!" Die „Duitser" en die koors sal vir jou verniel, ou maat!"

Behalwe Willemse het Sitman ook gebly. Die oorlog self het hom opgegee; maar Andries Vry het Sitman weer gevat as 'n bywoner. Hy het as ouderling 'n sware plig gevoel vir daardie verwaarloosde huisgesin. De Klerk het dorp-toe getrek, nadat die lieflike plek daar in die rante hom amper bankrot gemaak het. En toe het Sitman agter gebly, alleen in die wye ruimte met 'n hartbeeshuisie wat inmekaar wou sak. En tog was dit vir Andries Vry 'n weemoedige troos toe Sitman so skraal en verwaarloos as ooit, hom verras met sy besluit, om maar weer na sy ou plek toe te trek, omdat Oom Andries nou bepaald kort van hande sou wees, en hy nou eenmaal 'n wonderlike mens is, wat baie graag 'n ander help, vernaam as hy verleë is.

Andries Vry voel pynlik die druk van elke dag in sy ouderdom. Hy moet werk soos hy voor die Anglo-Boere-oorlog laas gewerk het, toe hy nog was in die volle krag van sy

manlike lewe. En dit laat hom elke aand 'n slaggie moeër voel; veral ook omdat sy gedagtes hom partykeer baas raak, nou die gesukkel in sy boerdery so baie sorge skep.

Die leuning van sy groot stoel op die breë stoep glim nie meer nie; hy is dof, asof die troue meubel treur, omdat die groot gestalte so selde nou kom neersak en merkbaar ligter druk. En ook omdat die moeder daar so eensaam moet sit, langs die naaldwerkkissie, soos elke stil dag van haar gereelde lewe.

En Siena moet nou koffie land-toe bring, vir haar vader en Willemse en Albert. Sitman het sy kwale nog nie laat staan nie en is seldsaam op die land. Maar Albert is soos 'n voorslag in die werk. En dis vir Siena 'n lus om koffie land-toe te bring.

Dis Saterdagmiddag en die dag se arbeid lê agter die rug. In helder skoongewaste molvelbroek en ligblou gestreepte werkshemp, sit Willemse by Andries Vry op die breë stoep. Die hawerlande lê wyd oop voor hulle in die laaste groeikrag, effens golwend onder die sug van 'n sagte wind.

„Die hawer begin al so hier en daar te verkleur," sê Willemse. „Dit word tyd dat die snymasjien haas kom. Ek het niks met oom se besigheid te doen nie, maar ek sê, dis die beste ding wat oom nog gedoen het toe oom daardie masjien bestel het en ek sê, as daardie spul terugkom van Duits-Oos, sieklik en gladgeskeer, dan moet oom net vir hulle sê, ek kom goed sonder julle klaar, daar is die pad!"

Maar Oom Andries bly stil. Sy oog dwaal vol weedom oor die ou lande. Hy sien die hawerland vol stoere werkers en die roer van so baie hande en die gees van vrye arbeid na elkeen se aard en kragte en dis of daar 'n stuk uit sy ou

lewe geskeur word. Sy hart heg alte vas aan die gemeensame lewe, waarin hy as 'n koning was. Hy voel die jare druk en sy ou hart is dood vir die nuwigheid.

So effens sluip die skemer van daardie Saterdagaand al op die stoep. Willemse wil gaan, en roep vir Albert, wat agter in die huis by Siena is. As die sterk boere seun, blosend van innerlike geluk so op die stoep staan, voel oom Andries 'n wonderlike lewe in sy ou hart.

,,Ons moet loop seun, dit word laat,'' sê Willemse.

,,Pa as Pa nie omgee nie, sal ek nog so'n ruk versuim,'' sê Albert en 'n heerlike rooi oortrek sy skaam gesig.

Oom Andries voel die nuwe lewe in sy ou hart stroom.

---

# OUBOET.

„UWE LIEFDE WAS MIJ TE WONDERLIK.”

Langs ’n spruitjie, waar die beboste oewer ’n plek oop laat, is Ouboet se werkplek. Hy is ’n volwasse boerseun van omtrent twintig, maar het niks van die luidrugtigheid wat daardie leeftyd kenmerk nie, en hy kon ruim dertig wees, as besef van lewenspligte ’n ouderdom bepaal. Hy is ’n steenmaker om iets ekstras te verdien. Anders werk hy in die boerdery van sy vader, waarin hy groot geword het. Knap van uiterlik is hy nie, nog minder ’n simpatieke jonkman; daarvoor is hy te stug en nors van aard, te plomp van lyf en te grof van gesig. Maar hy het ’n hart soos van ’n moeder en sy deugde blink in die duister.

Nou staan hy in die kleigat om die steenvorms te vul en die Kaffers, wat hom help te laat sweet — sy arms en bene vol modder, sy hele persoon betakel met droë kleikolle.

Op ’n stapel swart, misvormde stene sit ’n jonger boetie van hom, Danie Delport, langs ’n halfklaar-gepakte steenoond. Vir hom is dit ’n lus om daar te sit en kyk, hoe sy Ouboet werk. Danie is ’n seuntjie van veertien jaar, — en gebrekkig. Sy twee voetjies staan jammerlik dwars na binne. Hy kan nie met sy skoolmaats saam speel nie. Stilstaan is vir hom onmoontlik. Altyd moet hy rondtrap om

sy ewewig te behou en dit maak hom baie moeg. Partykeer as sy maters so lekker rond baljaar, kry hy so'n bevlieging, en dan werp hy hom wild in die spel, vol losgelate speelsug. Maar gou-gou is hy moeg, baie moeg. Dan gaan hy dikwels naby 'n rantjie onder 'n boom sit en kyk, — ook al het sy maters al opgehou met speel, — onbepaald, sonder koers, die ruimte in, met dromerige oë, vol van 'n onnoembare verlangste, ure, ure lank...

By sy geboorte het die goeie ouvrou, wat hom gehelp het sy tere en safte voetjies in fatsoen probeer spalk, met die harde papier van 'n skoenboksie. Maar toe sy ouma dit gewaar, het sy dit laat afskeur en algar teenwoordig uit die Woord vermaan, omdat hulle dit gedurf het om aan die handewerk van die Heer te peuter, — sy Ouboet het hom dit vertel. — Niemand het hom daarna aan sy gebreklike voetjies gesteur nie en hy het swak gebly en baie stadig gegroei.

In die boerdery is hy ondiensbaar. As hy probeer om te help, dan sê sy Ouboet bars: „Loop speel! Jy is net in die pad!"

En tog weet hy dat sy Ouboet hom lief het, al praat hy mees so kortaf of hy nukkerig is. Want hulle twee het 'n groot geheim. Sy Ouboet het hom dit vertel die agtermiddag toe hy hom van die steenoond af huis-toe geabba het.

Hy sal dit nooit vergeet nie, want sy Ouboet was wonderlik vrindelik en hy het op die breë rug en deur die sterk arms gesteun lekker uitgerus en geluister.

„Danie, jy moet mooi leer, gehoor? Ek wil jou baie ver laat leer. Jy moet eendag dokter word, en dan kan jy self oor jou voete dokter." En oor nog baie dinge het sy Ouboet toe gepraat, want hy was regtig vrindelik: oor in die dorp

bly, en stene maak vir die dokter se huis. „Maar as jy praat, dan bars jy!" het hy kortaf besluit.

En toe het hy die agtermiddag, weer, soos so dikwels sy gewoonte was, sy outo-harpie gevat en tabakshuis-toe gestap, waar dit so stil en allenig is. Maar die agtermiddag het hy wonderlik lekker gespeel en gesing, vernaam die liedjie wat hom altoos so'n diep verlangste gee, 'n onnoembare verlangste, tot dit lyk of die tabakshuis regtig padgee:

O, bring my terug na die ou Transvaal,
Daar waar my Sarie woon!
Tussen die mielies, in die geelperske-boord,
Daar bly my Sarie Marais."

Nou het sy Ouboet klaar met vorm en word die winddroë stene oorgebring na die oond. Sy dik arms swel om die stapels stene, waarmee hy aangestap kom of hy niks dra nie. En dan pak Ouboet so handig die stene langs mekaar en stadig klim die een ry bo die ander... Vol stil bewondering kan hy sonder ophou pal bly kyk na die eentonige arbeid, met sy dromerige oë vol van 'n onnoembare verlange, ure lank... Hy is baie gek na sy Ouboet.

'n Snaakse famielie die Delports. Op die gesamentlike plaas, Misgund, het hulle 'n stukkie grond geërwe en daarop geboer met die afwisselendste sukses. 'n Huis vol kinders, waarvan Ouboet, die oudste is en die jongste 'n luidrugtige, bedorwe dogtertjie wat net in haar ma se arms wil bly, of anders haar omgewing ontstig met die halsstarrigste gegrens. 'n Huisgesin sonder orde of reël, onbesorg vir die toekoms, wat die hede geniet in oordaad, of verwens deur skaarste. Maar Ouboet is 'n uitsondering deur sy botlewende liefde vir Danie, van wie die ander min notiesie neem.

En Danie hou hom mees eenkant om uit die pad te wees.

Die moeder was 'n nooi Aucamp. Haar familie is die stamhuis van die plaas, 'n streng konserwatiewe familie van deurdrywende, gawe boere, wat, ondanks hulle menslike foutjies, trag om na die Woord te lewe en nog soos hulle oumense gereeld Nagmaal-toe ry, elkeen met sy eie tentwa en kleurspan. Hulle mondstuk is Boet Daan wat meer van die wêreld gesien het as die res en ook 'n kop vir besigheid het, soos hulle beweer. Hy moet waak oor hulle gemeenskaplike belange. Sy planne is vir hulle goed en hy is hulle voorman in die politiek. Sy standpunt daarin is hulle s'n. Vol selfvertroue en behep met 'n groot eiedunk voel hy gekwes as Misgund se mense hom nie om raad vra nie, wanneer hulle in die moeilikheid is. En dis feitlik die rede waarom die Aucamps met die Delports nie goed oorweg kom nie. Onder mekaar het hulle dikwels spyt te kenne gegee, dat hulle suster ooit Delport ontmoet het. Verder is hulle dit eens, dat van al die Delports Ouboet die enigste Aucamp is.

Ou Delport het dan ook een groot fout. Hy is te lief vir 'n sopie, maar daardeur het hy baie kleinere, en daardeur vreet 'n sorglose onverskilligheid as 'n kanker in sy huislike lewe. En daardeur het die Aucamps gevoelloos geword. Hy is, as direkte gevolg van sy groot fout, meestal in 'n blymoedige stemming en kan sy oë baie groot laat word en dit lyk of hy altoos opdraande loop. Maar hy het geen lui haar op sy kop nie as hy in sy werk staan, hoewel hy geen moeite sal doen om werk raak te loop nie, behalwe wanneer dit regtig noodsaaklik is. Hy het die voorreg om, in weerwil van die fout, deurgaans op krediet te kan lewe en waar hy sin voor het, op skuld te koop. Hy is 'n knap messelaar en

daaraan het hy die dure en gevaarlike voorreg te danke. Min wat so gou en goed 'n stuk werk kan aflewer. Maar ook min wat so verstandig kan knoei. Sy skuldeisers is nie onrustig nie — daar is altoos 'n werkie vir ou Delport om te doen. „Besigheid is besigheid," sê hulle op Engels, maar ou Delport sê dieselfde op Hollands. Hy het dan ook twee pryse vir werk wat hy wil aanneem. In sy blymoedigste oomblikke verklaar hy dikwels: „Ek werk net na hulle my betaal! Jy verstaan?" En dan lag die ou met sy hele gesig, bot toe oë en wyd oop mond, aansteeklik hartlik, met 'n eienaardige swaai-beweging van sy bo-lyf. Maar as iemand hom toevallig op 'n knoeiplekkie wys, dan groei sy oë dubbel groot en hy kyk vreeslik onskuldig en onnosel.

Wanneer omstandighede die Delports knyp, dan spring Ouboet uit om stene te maak. Dis 'n swaar werk en in reëntyd 'n baie ontmoedigende arbeid. Maar Ouboet het die Aucamp-gees geërwe en hoewel oënskynlik 'n buffelagtige, groot seun het sy groot en stil liefde vir Danie hom sterk gemaak in alle opsigte. Nooit het hy sy gehele verdienste huis-toe gebring nie. Op die posspaarbank het hy 'n deel gebêre — vir Danie. Dis sy geheim!

Die wêreld het egter sy rugkant vir die Delports gegee! Wintervaalheid het Misgund bedek tot diep in Desember. Beeste het gevrek van armoede. Dag vir dag moes hulle in die droewe droogte swak beeste ophelp en oppas soos sieklike kindertjies, wat geen verstand het nie. Die gesaaide het verdor, want die spruitjie het skaars drinkwater gehad. Ramp op ramp het die Delports getref. Bankrotskap was die voorland en hulle grond sou moet verkoop word.

Toe het Boet Daan sy kop agtermekaar gesit en die Aucamps het ondermekaar gefluister dat dit baie sleg sal

lyk as 'n vreemde op Misgund moet kom woon. Boet Daan se besigheidskop het dit toe bewerk, dat die grond vir 'n geringe prys sy eiendom geword het. So het die Delports uit hulle erfporsie geraak. Die Aucamps was dit te wagte. Boet Daan het hom net verwonder dat dit nie eerder gebeur het nie.

Ou Delport het beweer dat die plaas sy regte naam dra en sy blymoedigheid nie verloor nie.

Maar Ouboet en sy moeder het met mekaar geraadpleeg en hulle twee het eendag na Boet Daan toe gestap. Met 'n hartlikheid, gevoed deur sy gestreelde eiewaan het hy hulle ontvang, met 'n juiste voorgevoel oor die rede van hulle koms.

En hulle het begin te gesels oor die verskriklike droogte, wat hulle gehad het, oor maer beeste, hoenders en varke tot hulle eindelik tot die regte punt kom.

In 'n opskerping van haar verstompte Aucamp-gees het die suster haar versoek aan die broer gedoen.

,,Boet, ons het gekom om jou iets te vra."

Boet het dadelik baie ernstig geword. Maar toe sus half grapperig vervolg: ,,Maar sê my eers dat jy dit sal doen," verdwyn die gewigtigheid en hy korswil terug:

,,Nee sus, ek koop geen bees voor ek hom gesien het nie. Maar laat ek hoor."

,,Boet sê eers ja," hou sy vrindelik aan.

,,Alla wêreld! en sê nou jy wil my keel afsny! Ha! Ha! Ouboet, jou moeder wil my omsingel! Kom help, jong!" lag Boet in die beste stemming. En sus storm hom nou dadelik:

,,Jy het 'n groot geluk gekry, Boet, en ons is op die vlakte. Gee nou vir ons 'n klein plekkie langs die transportpad om vir ons daar 'n huisietjie op te sit."

Dadelik het Boet se gesig weer hoog ernstig geword.

,,En waarvan wil julle dan lewe, as ek mag vra?''

,,Om jou die waarheid nou reguit te sê, Boet, ons wil 'n slaghuis daar begin, maar dit bly onder ons asseblief.''

,,En die slaggoed?'' vra Boet verwonderd.

Ouboet draai hom reg op die stoel en sê skamerig kortaf: ,,Ek het geld, Oom. Oom kan maar net vir ons die plek gee.''

Oom Daan het sy neef vir 'n ruk vreemd vas aangekyk en toe duidelik gesê, bewus van sy verstandige opmerkingsgawe: ,,'n Slaghuis is geen speelgoed nie! Daar is maar net twee vooruitsigte en dit gaan met 'n slaghuis nes met enige ander besigheid: dit betaal, of dit betaal nie. En as Ouboet nie die slaghuis drywe nie, drink ou Delport julle in veertien dae weer bankrot.''

'n Dag of twee later is Ouboet besig om groot rou stene te vorm en vol lugkastele werk hy lekker. Met Danie se geld sal hy woeker... Kaplan, die Jood, sal hom geen skade doen nie. Wonderlik skerp het hy nou oor besigheid begin te dink. Hy sal net altyd 'n ietsie onder Kaplan se pryse bly, en varkvleis ook verkoop.

Langs die transportpad het hulle in korte tyd met die intree van die winter, die huis klaar gemaak en op die hoek 'n kamer uitgebou, met 'n opskrif van die ongereeldste letters op 'n stukkie seildoek, bo die deur vasgespyker:

*Goedkoop slaghuis. Alles kontant!*

Hulle het die besigheid feestelik geopen en van die Aucamps ook genooi. Selfs Boet Daan was die aand in 'n hoogs blymoedige stemming!

In die eerste week het al wat op Misgund en in die om-

trek leef die slaghuis besoek en die Delports het in die nuwigheid baljaar tussen die klandiesie. Ouboet het dit regtig swaar gehad, want hy moes nog leer om op die vleisblok te werk.

Ook Kaplan het kom kyk, met die beleefdste belangstelling.

,,Nou kan jy jou slaghuis gerus maar toemaak, Kaplan," het Boet Daan, wat gelyk met hom daar was, gespeel.

,,Dit maak nie saak nie, meneer Aucamp, wat sal ek maak? Elke man moet tog 'n lewe maak. Ouboet en ek is mos vrinde!"

En om dit te bewys gaan Kaplan by hom vir 'n daler vleis koop met 'n beleefde glimlag, maar skerp, alles raaksiende oë.

'n Eentonige winter was dit vir Ouboet. Die wind kon soms so aaklig 'n lied op die slaghuis sing en die stof troosteloos in die transportpad opja. Dan moes hy partykeer die deur toemaak en op 'n bankie gaan sit, vol somber gedagtes... Soms wil hy Danie uitja. Hy kan die gebreklike boetie nie goed meer sien nie. Hoekom het hy ooit Danie se geld vir die slaghuis gebruik? O, die selfverwyt, vernaam as die wind so somber sing.

Die hoopvolle besigheid het 'n mislukking geword. Die besoekers het skaarser geword, want die eerste belangstelling was louter nuuskierigheid. Die Aucamps het baie op skuld gekoop, in weerwil van die bekendmaking bo die deur. Dit was mos sy famielie en hy kon hulle moeilik skuld weier en dalk aanstoot gee. Gewend as hulle was by Kaplan, om met oestyd te vereffen, het Ouboet verdrietige teleurstelling moes ondervind as hy hulle 'n rekening stuur, of beleefd geld vra.

Boet Daan was 'n gereelde klant. Met 'n leë suikersakkie, opgerol in sy hand, kom hy vol selfvertroue aangestap, so drie, vier keer in die week. Dan verneem hy belangstellend na die gesondheid en vra hoe dit met die besigheid gaan. Daarna koop hy vir ,,'n sjieling se safte vleis, agterkwart," en hou sy suikersakkie mooi oop. Ouboet kan dit nie oor sy hart kry om presies die waarde af te sny nie. Waarna lyk so'n klein stukkie vleis in 'n leë suikersakkie? Oom Daan het hulle mos ook baie gehelp.

En die Delports het elke maaltyd vleis geëet of dit nou hulle spys is. Veral ou Delport het 'n lewendige aptyt vir 'n kruierige, hartige stuk. Hy het sy bankrotskap nog nie betreur nie!

En gereeld kom die skoolmeester een keer in die week om 'n lot ou koerante te verruil vir 'n ordentlike karmenaadjie. Pakpapier het Ouboet mos ook nodig, en meester is altoos ewe vrindelik.

En Kaplan het geduldig sy prys ook 'n ietsie laat sak en stadigaan sy klandiesie teruggekry.

*'n Boer is nou eenmaal in besigheid geen ondersteuner van sy eie bloed nie.* Die goedkoopste en inskiklikste handelaar is syne. Ouboet kon geen krediet meer gee nie. Kaplan ,,met plesier" en ,,enige tyd."

En toe die winterkou afbreek het die vleis ook begin te bederwe. Ouboet het stil gekwyn onder die besef, dat Danie se geld droewig seker inteer, tot daar eindelik nie meer was om slaggoed voor te koop nie. Toe het Ouboet driftig en opgewonde die slaghuisdeur in die knip gegooi en die opskrif daarbo afgeskeur, met 'n verwensing en 'n lelike groot woord.

En Ouboet het weer begin om stene te maak.

Vir maande het die werkplek stil gelê in droefgeestige verlatenheid. Steenvorme, kleigate, ruïenes van vroeër oonde en 'n wildernis van halwe en slegte stene vorm 'n doodse vertoning tussen die lewende skoon van jong lentebloei. Maar Ouboet het net oog vir wat hy doen. Hy werk met gejaagdheid as iemand wat 'n groot versuim moet inhaal. 'n Klei-besmeerde goiingsak hang rafelig om sy lyf, waaruit kaal arms en bene steek deur modder bepleister, en sy onbeweeglike gesig is vol gespat. Hy lyk 'n wese uit die barbaretyd, onooglik bont geskilder, wat eentonig outomaties aanhou as 'n masjien.

Maar wanneer sy gebreklike boetie in kinderlike onbewustheid kom aanstrompel, soos vroeër toe hulle nog op die plaas gebly het, naby die tabakshuis en vrugteboord, en wanneer Danie dan op sy steenstapeltjie gaan sit en aanhou kyk en kyk... dan bevlieg 'n wilde haas Ouboet se lede. Ru gryp hy die leë vorms uit die skommelwater, langs hom; dan knyp sy hande wreder in die klei en smak dit woester in die vorms en stryk die surplus af of hulle 'n moord begaan en stoot die glad gevulde vorms kragtig oor die glibberige spoortjie en dan moet die Kaffers 'n sukkeldraffie aansit om voor te bly.

Ouboet was omtrent veertien dae met sy ou werk besig, toe die Winter spyt kry dat hy so vroeg vir die Voorjaar padgegee het.

'n Koue wind het die heeldag al kwaad gedoen en teen sononder toe Ouboet huis-toe stap, voel hy 'n koue rilling deur sy lede. Die volgende môre wil hy hom klaar maak vir sy werk, maar dit was verniet. 'n Strawwe siekte het hom vasgegryp en hy moes sy bed hou. Die gewone huismiddeltjies word hom toegedien, al namate hy erger word.

Maar niks wou help om die ongesteldheid te breek nie. Hy het weldra swaar siek gelê aan inflammasie in die longe.

Die plaasmense het spoedig die huisie langs die transportpad druk besoek en vol belangstelling vir moeder gehelp om die vrinde, wat lank by die sieke versuim, te bedien met koffie. Daar was 'n toenemende ongereeldheid in die siektevertrek, 'n betoomde drukte van welgemeende vrindskap. En elkeen het 'n goeie raad agtergelaat, wat moeder dan weer haastig op die tamgedokterde Ouboet toepas, wat afgetrokke na die dak kyk, amper wesenloos.

,,Toe my kind, sluk hierdie mondjievol maar weg. Dit sal jou seker help!"

O, as Ouboet moet wegval! Die gedagte maak haar wanhopig.

En ou Delport, met wye oë, as een wat 'n groot leed voel aankom, dwaal deur die huis en roer kort-kort die pan met semels op die stoof, om net-nou haastig nuwe warmte op Ouboet se bors te sit.

Die atmosfeer om die huisie langs die transportpad is neerdrukkend en bang. O, die stil vrinde om die sieke, die gedempte woorde in die woonvertrek, die skuwe kindertjies in die kombuis en voor die agterdeur, wat mekaar vermy of hulle bang vir mekaar is. 'n Mens huiwer, vol van die somberste gedagtes. Geen ligstraal van hoop kom in die woning dring nie. Nêrens opbeuring nie. Alles Mara, Mara!

Die siekte het toegeneem. Ouboet het deurmekaar geword en aaklig woes vir Danie aangekyk, wat droewig by die voetenend staan, en hy het uitgeskreeu: ,,Gee pad, gee pad daar!" Die gebrekkige seuntjie het toe bitterlik gaan huil in die voorhuis.

En toe Ouboet al sinneloos geword het, het Boet Daan 'n ernstige gebed gedoen, met geskokte stem, en lank het hy voor die siekbed bly staan in gedagte. Daarna het hy vol deelneming die bedrukte ouers getroos met 'n sagte stem van innige medelyde:

„My sussie, ek het nog een raad. Dit val my nou juis te binne. Jy onthou nog toe Koba van sus Tienie plat gelê het nes Ouboet?"

Die moeder knik maar net met senuweeagtige geduld in gespanne verwagting.

„Sy was ook so deurmekaar en al wat raad is, het hulle probeer, tot ma die raad gee om 'n teelepeltjie hondebloed met so'n mespuntjie teesuiker in te gee. En vandag is sy so fris, soos ek en jy nie is nie."

Ou Delport het al uitgevlieg en vir die Delportjies was dit 'n rukkie fees om die brak te vang.

Die volgende dag het Ouboet stil en helder geword. Bang kom die droomgesiggie nader en huiwerig sit Danie langs sy Ouboet op die katelstyl.

Met kort vaarte, maar klankvol het Ouboet vir hom gesê:

„Die geld wat ek nog moet inkry vir die stene, is joue, gehoor? Oom Daan, jy is my getuie."

Toe het hy vir Danie nadergetrek teen sy bors en lank sy liefste boetie daar vasgedruk.

Troosteloos verlate lê die werkplek langs die spruit. 'n Weemoedige aand sug oor die oopgebarste stene, wat verwaarloos in rye op die baan lê. 'n Late son glinster treurig oor die oonde. Die seuntjie sit daar op sy stapeltjie in eensaamheid. Sy bleek gesiggie, droewig opgehewe, en groot dwaal-oë hunkerend na die onsigbare in die awendhemel.

Miljoene klein lewens soem langgerek daar 'n wonderlike treurgesang, en die lug is vol vlerkegefluister.

Daar tril deur die plegtigheid 'n aangrypende harpakkoord en Danie lei die snarespel met die liedjie, wat sy verlangste so groot maak en hom tog so bekoor, 'n droomsagte stemmetjie:

O, bring my terug na die ou Transvaal!

---

# OOM JANNIE.

---

## HOOFSTUK I.

### SY VERLIES.

Vandag gebeur daar iets besonders op die plaas van Oom Jannie. Netnou sal begrafnis gehou word, want wat vir hom die onmisbaarste was, het die dood hom ontneem. Van ver word nog die geklap van swepe gehoor, en dit lyk nou asof daar nagmaal kan wees. Geknelterde perde graas op die kort kweek en verderop wei spanne osse. Kinders speel by die watervoor of kom skelmpies uit die tuin. Jong mense staan in groepe langs die waens, wat bont om die opstal uitgespan staan, en gesels lustig, — stemmig oor wat die jong lewe boei. Die ouers sit in klompies onder die tentgevormde bokseile voor die stoep; die mans op kissies en disselbome van die waens, wat help tent maak, en die vrouens op stoele en banke, waarvan party met balke en rou stene gemaak is. Die eerstes gesels oor veesiektes en dergelike vir 'n boer interessante onderwerpe of luister na iemand wat, as kundig beskou in die saak, die politiek uitlê. Die ander bespreek met trane die deugde van die oorledene, wat so nederig, so'n stil mens was en altoos gereed om 'n arme te help.

Daar is gedempte drukte in die huis, waar die komende

manspersone name opgee vir die begrafnislys, wat die koster in mooi letter opgetrek het. Smartstrelend sien die bedroefde wewenaar die derde kolom name aanvoor; want daardie dokument word familie-erfstuk, 'n blywende bewys van agting en deelneming. Daar is ingetoë bedrywigheid, waar tant Willa, 'n niggie van die oorledene, met haar dogter Annie, die van ver-komende vrinde met koffie en koek trakteer. Op die stoep staan 'n tafeltjie, met die een poot deur 'n plat klippie opgewig om vas te staan vir die koster — gelukkig 'n kort persoon, want die bokseiltent is laaggespan. Maar wie dink om gerief by so'n geleentheid? Daar sal aanstonds in die broeiwarmte op kissies en disselboom-sitplekke, of neergehurk teen die wiele, aandag en meegevoel wees.

Waar die swak geslag die sterkste verteenwoordig is, dring met sywaartse passies 'n vrou deur die rye. Sarie Stoffel, soos sy in die wandeling heet, vanweë die voorreg, wat sy geniet om Stoffel Harmse haar man te noem van watter voorreg sy so pas gebruik gemaak het, deur haar babetjie aan hom te oorhandig — 'n las, waarmee hy met ekspert-handigheid omgaan en onder abba-gesus verder aanstap.

Sarie Stoffel het 'n plekkie langs Martha, 'n jong vroutjie, uitgesoek waar blykbaar min ruimte is, maar deur algemene opskuiwery plek gemaak word, onder inskiklike aanmerkings oor „mak skape" en „hoe meer siele hoe meer vreug."

„Tant Sarie, jy maak jou kinders darem maklik groot," merk Martha op.

„My liewe Martha ek sê altyd vir Stoffel: Stoffel jy bederwe die kinders, as jy weg gaan, dan moet ek sukkel. Maar is dit nie treurig nie, dat die tante so skielik gesterwe

het? Vra maar vir Stoffel, ek sê vanmôre vir hom dis soos die woord sê: „Die dood wink ieder uur!" Sy was tog so'n liewe mens. Ek sal dit nooit vergeet nie toe ek met Stoffel getrou het, moes sy die strikkie voor op my trourok vassteek; vra vir Stoffel, sy wou nie 'n ander dit laat doen nie. Martha is jou skoonmoeder al getroos? Haar man het tog vreeslik aan sy einde gekom in die myn. Ek sê altyd vir Stoffel: die myne is 'n rinnewasie."

Waarop Martha omstandig hulle huislike leed vertel.

Half sittend op die hoek van die tafeltjie, trag Stoffel Harmse, onder die ge-abba van sy lewende las, 'n paar, wat omstaan en op die stoepkant teen die verandapale leun, te onderhou met 'n somber opsomming van die vele doodkiste, wat hy gemaak het en waarvan party tot vandag toe nog nie betaal is nie. Maar in besonder lê die van sy oorlede moeder op sy hart.

„In alle geval, ons bly toe op Sandspruit. Nou was ek gewend, dat my ou vader kort-kort doodgaan. Ek wil maar sê — jy kan vir Sarie ook vra — hy slaan morsdood neer, en as hy daar opstaan, loop hy so'n tien tree en slinger en dan is hy so fris soos ek en jy. In alle geval ek was nie haastig toe die mense eendag streep-streep trek na ou vader se huis nie, maar toe ek daar kom sterwe my ma." En nou verhaal Stoffel in noukeurige besonderhede, hoe hy gedag het twee pond te besit, maar uitvind dat hy die helfte verloor het, watter bedrag hy weer by 'n goeie vrind geleen het, om vir die verlore som planke te koop.

„Ek het die kis met tweeduim-skroewe baie sterk gemaak en goed ses duim hoër en langer as my moeder was. Ja, sy kon haar so omdraai daarin, vra vir Sarie."

Stoffel Harmse is van die miskende persone wat nieteen-

staande hulle goeie wil, deur hulle omslagtige bespraaktheid maar kort vrywillige gehoor geniet. Sy toehoorders het gaandeweg blykbaar meer oog gehad vir wat onder die stoep plaasvind.

In halwe kring kom daar grys en grou baarde onder grootrand-hoede uit en 'n bejaarde ou vrind beduie, hoe sy plaas se lyn so loop: hoe die rivier met 'n draai so kom en hoe op daardie plek — hy maak 'n paar kolle met sy mes — 'n lap dorings staan en hoe...

,,Middag, al die ou vrinde!"

Die lang figuur van Herklaas van der Merwe het bukbuk die tent ingekom. Hy groet die halwe kring van buurmanne en trap die tekening van die middelste ou vrind hopeloos deurmekaar.

,,Middag, buurman," is sy gemeensame groet. Of hulle baie ver woon, dit maak nie saak nie. Die ver vrinde is bly om hulle buurman te sien, wat so skaars te sien is, en die middelste ou vrind bêre sy knipmes kyk na die son en dink dat dit tyd word om te begin.

,,Is daar nog iemand wat sy naam wil kom opgee? Daar is nog geleentheid!" Die koster op die stoep kondig die kans aan.

,,Net so'n oomblikkie!" Van der Merwe gaan binnekanttoe. Half fluister gee hy sy naam op en half fluister trag hy Oom Jannie daarna te troos.

,,Buurman, jy ken haar lewenswandel; berus in die wil van onse God!"

Hartlik skud hy Oom Jannie se hand en stap agterhuistoe, waar Tant Willa en Annie vir die stoflike mens sorg.

Die pype word uitgeslaan en in die sak gesteek. Party wat alte geheg is aan tabak, in watter vorm ook, sny 'n

pruimpie. Dit skerp hulle opmerksaamheid. Die geskuifel bedaar in die tent, waar binne geroep word wat nog buite staan. Met fluister-gedreig word die kinders vermaan. Die begrafnis begin. Elkeen voel dit en is onder die indruk daarvan, as die Psalmvers langsaam treffend voorgelees word.

„Gelyk het gras is ons kortstondig leven."

Die eenvoudige hoog-ernstige platteland-seremonie raak jou hart. Onverskillige, gevoellose ligmis, wat jy ook mag wees, 'n begrafnis onder ons boerebevolking roer jou siel en wek sluimerende lewensvrae op uit jou binnenste. Hier begrawe 'n ganse maatskappy een van sy lede met ingetoë roubeklag onder 'n lode druk, omdat hy tydelik uit verband geruk is. Buig jou ontblote hoof, as onder snik en bedwonge geween die stoet hom opstel en langsaam vorentoe stap. Kyk, die osse hou op met wei, of die redelose vee gevoel, dat nou die tyd nie is vir sinlike lus nie. Die geknelterde perde met opgehewe voorpoot hou hoog die fiere kop en spits die fyn ore, en dis of daar verstand in hulle oë blink as die droewe stoet verbytrek. Of sou hulle wonder, hoekom daardie sterkgeboude man kort agter die draers so krom loop en strompel? Hoekom die kinders, wat eers om die stoet geswerm het en nou vooruit, al straks hulle traantjies laat rol? Hoekom die plaaskaffers op eenbiedige afstand agteraan kom en ver langs neerhurk waar party, wat die nooi jonk geken het, hulle gesig in die verslete hoed bêre? Hoekom die hond, wat die nooi so trou opgepas het om en om die woning sluip van voordeur tot agterdeur?...

Dog tyd verander alle toestande. Die begrafnis is afgeloop. Swepe klap en die spanne osse kom nader, perde word

gevang en opgesaal. Oor nog 'n halfuurtjie sal die plaas van Oom Jannie en hyself eensaam wees.

Bygestaan deur Sarie Stoffel en Martha kry Tant Willa dit nou weer druk in die afskeidsgewoel. Almal moet goed getrakteer word, want suinigheid het die oorledene nie geken nie. Daar was gasvryheid in haar huis en altoos 'n goeie onthaal. Sarie Stoffel kan skaars haar moederhart lug, deur Martha te wys op haar oulike suigling, wat halsstarrig probeer om sy pappie se oë toe te druk met 'n liefdebetoning, wat Stoffel ordentlik hinder in sy vertelling aan Herklaas van der Merwe omtrent sy twee rooi agterosse wat eers nie wou vat nie, maar wat toe hy die woord gee, die masjien uit die gat beur.

Van der Merwe word nou haastig en wil groet.

,,Buurman, kom na ons toe, as die wêreld jou vang." Welmenend druk hy Oom Jannie se hand.

Intussen het Stoffel na buite gegaan en 'n paar kort fluitjies gegee, waarop dadelik sy seun Flip kom hoor wat sy vader wil hê. Kortaf en bars gee hy die gehoorsame kind van sy eerste liefde 'n order met dreigement van slae as hy foutmaak. Stoffel het drie seuns uit sy vorige huwelik, en elkeen gehoorsaam aan 'n besonder fluitwyse.

,,Ek hou min daarvan om heeldag te skreeu," sê hy vir van der Merwe, toe hulle kar-toe stap, ,,dit lyk almelewe of 'n mens rusie wil maak."

Herklaas van der Merwe is, behalwe boer, nog tandetrekker op die platteland, en geniet 'n ordentlike reputasie as sodanig. Dit wek sy verwondering daarom gladnie, as 'n paar nooiens hom voorloop een waarvan haar kop in 'n sakdoek op haar hand laat rus. Met ernstige gesig sit hy sy bril op, kyk eers daardeur en toe daar oorheen na wat die

meisie kwel, en draai die mondjie na die sonlig se kant en sê: ,,Amper inflammasie, sy moet maar môre kom, dan sal ek hom uitpluk." Toe hy in die kar wil klim, sê hy soetjies vir Stoffel: ,,Die bespreek is niks nie maar die kom, daar lê die saak."

Medelydende Stoffel gee 'n paar rate vir die meisie en vertel, hoe tandpyn kan genees word, deur op 'n briefie te skrywe: ,,My tandpyn is oor," en die briefie in lopende water onder 'n plat klip te sit, en wanneer die papiertjie vergaan is, is die tandpyn ook weg. Ek wil maar sê dis 'n simpele raatjie, en dit help wonderlik. Vra vir Sarie!"

Al die belangstellende vrinde is op pad huis-toe. Martha was van die laaste, wat bly help het.

,,Oom Jannie moet maar 'n rukkie by ons kom kuier," het sy hom uitgenooi.

Maar Oom Jannie, dankbaar vir al die welwillendheid en deelneming, voel hom uiters ongelukkig. Sy Pieter, die enigste aanspraak in sy huis, is besig om die bokseile met behulp van Jonas, hulle Kaffer, op te rol en die hout te bêre. Op die werf toon net 'n gekriskras van spore dat daardie dag groot dinge gebeur het. Nou is alles eensaam om die opstal... Doodstil is dit in die ruim voorhuis na die onvergeetlike daad. Geen trekkie laat die kersvlammetjie tril nie, wat die somber omgewing so twyfelagtig beskyn. Dis 'n stilte om van te skrik en jou asem op te hou, bang vir die steuring wat dit sou kan teweeg bring. Keiser, die groot brak, lê op die vloer voor sy baas, wat met elmboë op knieë, sonder doel, sonder lewe, strak voor hom uitkyk. Vandat die hond sy nooi gemis het, verlaat hy sy baas nie, maar pas hom sonder verposing op, asof die troue dier 'n besef het, dat daar stil deelneming, saam-voelende gesel-

skap, die meeste nodig is. Die gevoel van vandag se drukte het die ontstane droefheid gesmoor. Nou, sonder afleiding, alleen met sy gedagtes, druk die smart dubbel swaar.

Dis diep in die nag. Die kersvlammetjie wil uitgaan en skyn met spookagtige vaagte, beduiend dat die slaaptyd haas verby sal gaan, en wink uit die blaker na rus, opskietend bo die rand, om te herinner, dat dit laat, of beter vroeg in die môre is. Dan beskyn hy telkens 'n lang, pragtige baard, wat die knieë wil bedek, maar hy roer Oom Jannie nie, en as moedeloos oor so'n vrugtelose probeer, skiet hy hoog op in laaste flikkering en laat alles plotseling duister. Die hond word lewendig. Oom Jannie staan op en die arme brak tjank-tjank kombuis-toe. Maar toe sy baas 'n vuurhoutjie trek om 'n nuwe kers op te steek, staan hy in die deur, is hy alweer by hom en blink met blye oë langs wat hom raak getrap het.

Pieter het wakker geword en kry sy vader, handewringend in die voorhuis.

„Pa, wat is dit?"

Oom Jannie skrik en vir die eerste maal bars die trane uit in 'n volle stroom en gee die gemoed lug.

„Ou seun, netnou breek die dag, maak maar vuur. Dit sal wel beter gaan as daar lig en werk is."

---

## HOOFSTUK II.

### HOE 'N OPGEVATTE PLAN VERYDEL WORD.

Daar is min toestande, wat meer die aard en karakter van 'n mens beïnvloed as eensaamheid, veral wanneer die sterwe van die eerste aanspraak hulle so droewig-gedwonge

maak. Merkbaar het Oom Jannie dan ook verander. So lewenslustig en vol skerts, soos hy vroeër was, so afgetrokke en prikkelbaar het hy nou geword.

Dikwels spreek sy gedagte in brom-gemompel, veelal met handgebaar vergesel. En as hy dan agterkom dat hy so allenig praat, word hy altoos ergerlik.

Omtrent vier maande na die dood van sy oorlede vrou kom Oom Jannie 'n Saterdagmôre uit die vrugtetuin. Sy hempsmoue span glad oor sterk arms, die dik end van 'n swaar stuk droë hout omvattend, wat sy Kaffer Jonas so skaars-skaars aan die ander end help dra smidswinkel-toe, om daar op verder bewerking te wag. Houtwerk is sy geliefkoosde arbeid, en daarin is Oom Jannie handig. Moontlik het daar in die plat aan die waenhuis vroeër 'n smid gebly, want nieteenstaande daar geen blaasbalk in is nie, min ysters lê en net timmergereedskap aan die muur hang,—heet dit 'n smidswinkel; en daar is Oom Jannie byna altoos te vind, as hy nie in die land is nie. Selde toef hy bedags in die woonhuis. En moet hy eet, dan doen hy dit haastig.

Dis nou omtrent brekfistyd. Sy stap verraai teensin om huis-toe te gaan. Stadig loop hy oor die voetpaadjie, wat die blomtuin deel. Die lyf met sy breë blaaie regop, maar die kop effens gebuig, sodat die lang bruin baard, met hier en daar 'n silwer krulstrepie daardeur, byna sy bors bedek.

Wild en hoog opgegroei rank en rek die kleurmassa van blomme tussen allerlei onkruid, wat hulle omslinger, of hulle in die wedstryd om bo mekaar uit te klim, die vreemde elemente trag te onderdruk, en waarin party, moeg van die byna hopelose stryd, mismoedig die kop buig en hulle blaartjies laat val in 'n kleure-doolhof, waar sku hoenders skuiling soek en skrop na hartelus.

„Ja, blomme, ek kan niks aan julle doen nie; julle mis ook wat ek mis!” En uit die oë, wat hy so oor die kleure laat gaan, spreek 'n siel wat ly en verlang.

Oor die werf kom nou 'n jong man aangery op 'n rywiel. Behendig spring hy af en smyt, meer as vir die ding goed is, dit teen die muur van die stoep. Pieter is heeltemal uit sy humeur.

„Wat makeer, Piet?” vra sy vader.

As antwoord haal hy sy geblomde sakdoek uit en rol dit oop.

„Sien pa die tand? Hier het hy gesit,” en hy wys die holte in sy kaak.

„Sien pa, hy makeer niks nie. Die verdekselde Woelriem het hom uitgetrek om, soos hy sê, die een wat sleg is te kan bykom. En ek moes dubbel betaal ook.”

„Elkeen is 'n dief in sy nering,” sê Oom Jannie. Pieter voel verstoord oor so min simpatie.

„En wat sê die nooie?”

'n Lag verhelder sy donker uitkyk toe Piet, vrymoedig vanweë die nouer omgang met sy vader deur swaar tye, vertel dat sy saak reg is.

„Dis fluks. Maar een ding geval my nie, dat jy Herklaas van der Merwe met daardie naam aanduie. Hy is 'n respektabele man en nie jou maat nie.”

Keiser, wat voor die deur lê, spring vrolik op en volg die twee in die skemer-donker van die gang. Pieter tel die keteltjie, wat vanmôre op 'n smeulvuurtjie gebly het, van 'n hopie as en swartkooltjies af en skink twee kommetjies lou koffie. Die res gee hy vir Jonas in die kombuis. 'n Paar knippies brood en botter vorm die sobere ete. Die hond sit

in die kombuisdeur en kyk met oë so vraend, wie van die kante hom die eerste korsie sal toegooi, of Jonas, of een van sy twee base. As een hom roer, lek hy sy bek, en swaai bly met die stert. Geduldig wag die troue dier.

,,Pa, Annie en ek het ook tot 'n besluit gekom," sê Pieter eindelik, toe die eetmaal amper klaar was. ,,Ek wil vanaand ouers vra, en pa kan by ons inwoon, wanneer Annie en ek getroud is. So kan ons tog nie meer lewe nie. Nou verwaarloos alles en ons plaas lyk nie meer soos die van witmense nie."

Effens plooi Oom Jannie se voorhoof en trek die wenkbroue saam.

,,Annie is 'n liewe kind en mag God julle gelukkig maak, — en lank saam spaar," voeg hy met 'n diep sug daarby.

Oom Jannie sit teen sy gewoonte nog lank alleen in die huis stil en peins. Selfstandige man as hy hom altyd gevoel het, kwel die gedagte om in te woon veral in sy eie huis.

,,Pieter, jy is reg, ons lewe nie meer soos witmense nie. Maar God het my krag gegee," — en luider mompel hy terwyl hy die stoel driftig agteruit skuif, ,,en ek kan nog sorg!"

Haastig stap hy smidswinkel-toe.

,,Ek inwoon? In my eie huis? *Ek sal nie!*"

Vinnig gryp hy die gereedskap en hout en stuur sy oog oor die kante van die stuk wat hy in sy hand omdraai. Die ruwe blok kry weldra 'n beter vorm. Oom Jannie werk hard. Die krulle word baie onder die werktafel, en saagsel bedek die vloer. Wie nog mag twyfel aan sy vaardigheid, moet nou van sy handigheid oortuig word. Stuk vir stuk kry die gewenste vorm en lengte en staan in 'n ry teen die muur. Maar onvermoeid werk Oom Jannie. Sy voete sak weg in die afval.

Al 'n rukkie het Jonas by die smidswinkeldeur gestaan en wag tot die oubaas 'n oomblikkie skiet gee. Maar eindelik neem hy die vrypostigheid en stap in.

,,Baas! e kan baas my samblief, spessel gee?" vra hy bedeesd, want dit lyk of alles in eendag moet klaarkom.

,,Vat eers hier!" antwoord Oom Jannie bars en die jong gryp verbouereerd en vat lomp.

,,Het jy die fyt in jou vingers? Vat sterk!"

Sy kopare swel soos Jonas hou en hy knip sy oë, as die skaaf so raps-raps by sy hande omdraai.

Sweet pêrel op die blanke voorhof en rol in die bruin baard. Waternat glim die swart kop van Jonas, wat maar net vashou.

,,Eers in-woon, later by-woon, dit sal daarvan kom."

En harder: ,,Waar moet dit heen!"

,,Ja my oubaas, samblief, spessel Swartplaas-toe."

Die skaaf staan stil en die baas rig hom op met verwonderde lag-oë.

,,Jonas, ek het jou wrintig vergeet en jy hou nog altyd vas."

,,Ja, my oubaas," lag die jong.

,,Kom huis-toe! Ek het ook genoeg gewerk vir vandag, en dis Saterdagmiddag."

,,Ja-nee, my oubaas!"

Onder die arbeid het Oom Jannie ook sy planne bedink.

,,Daar moet 'n verandering kom. Kyk, hoe lyk my huis!"

Onvriendelik, met vensters gedeeltelik deur luike bedek, staan die rooi huis op 'n stil werf.

Hoe val dit Oom Jannie nou so besonder op!

,,Nee wat, ek moet 'n plan maak. Daar moet weer lewe kom, waar sorgvolle vlyt vroeër alles gasvry en aantreklik gemaak het."

Opgeruimder as vanmôre klim hy die stoep op, soos 'n man wat 'n besluit ten uitvoer wil bring. Dis nie goed, dat die mens alleen bly nie. Pieter kan met sy vroutjie maar vereers by ons inwoon."

Hy kyk na die son en mompel verder: „Dis nog vroeg. Nig Willa bly nie te ver nie, en dan kan ek somar môre daar boeke hou."

En tot Jonas: „My jong, ek het my bedink. Die kleinbaas is nie hier nie, en ek gaan weg. Jy moet vanaand bly en alles besorg. Ander week kan jy loop."

Daar is 'n snaakse teleurstelling in die oë van Jonas.

Oom Jannie trek sy beste pak klere aan en stap tuin-toe.

„Sy is 'n goeie stil mens. Sy is reguit. Partykeer verkeerd reguit, maar reguites moet daar ook wees." Hy pluk 'n paar van die mooiste pruime en bêre dit in sy baadjiesak, om hulle vir nig Willa te gee.

„Wat sal Pieter verwonderd wees om my ook daar te sien. Hy sal 'n skoonmoeder verloor en Annie 'n skoonvader. Dis ook minder beslommernis." Oom Jannie het die vaste voorneme om nig Willa vanaand te vra. Nie omdat hy 'n blinde liefde vir haar gevoel nie, dog 'n geneentheid ontstaan deur lang kennis van haar as niggie van sy oorlede vrou, 'n respekte soos hy dit noem, voldoende om die lewe met haar verder deur te bring.

Dit was egter beslote dat alle dinge langsaam sou kom. Oom Jannie is in die voorhuis om die venster te sluit, toe een van die onplesierigste sake gebeur wat 'n mens in sy toestand maar kan oorkom.

Daar word op die voordeur geklop en dadelik op die klop kom Stoffel Harmse binne.

As Oom Jannie homself onsigbaar kon gemaak het, sou

hy verseker deur Jonas laat weet het, dat hy nie tuis is nie. Maar Stoffel het hom al gesien en vrymoedig-eie gaan sit hy op die stoel en begin dadelik vir Oom Jannie te berispe as een wat 'n ongelukkige grap wil vertel.

,,Hoe lyken dit vir my of jy wil hoogmoedig word?"

,,Hoe so, ou vriend?"

,,Ek wil maar sê, as ek jou wil sien, moet ek na jou kom. In alle geval, jy lyk nou weer spiksplinternuut soos Lord Selborne."

,,Ek wou net uitgegaan het."

Stoffel Harmse, in weerwil van die wenk, sit sy hoed langs hom op die grond met onverstoorbare kalmte neer, sny 'n pruimpie en presenteer die orige stuk roltabak met sy knipmes, waarvoor die gasheer bedank.

Onderwyl het Oom Jannie, goed as hy die vriend ken, vir Jonas gesê om haastig te kook en so gou moontlik koffie in te bring, want die ondervinding het hom geleer, dat sy besoeker veelal daarvoor kom en halsstarrig daarop wag.

,,Ja, Neef Jannie, ek wil jou wys, dat ek 'n beter man is as jy. In alle geval, wanneer was jy laas by my?"

Stoffel het nou die ongeduld-stokende goedheid om in ruime taal duidelik te vertel, hoe hy die man is, wat vriendskap ophou. As navolgbare voorbeeld wys hy op die liefdeband, wat onder die oorlede oumense bestaan het, toe die voetpaaie nog oopgetrap was, en sloer oor die treurige feit, hoe hulle nou — jammer om te sê — toegegroei is.

Waarop Oom Jannie kortaf antwoord, dat weiveld skaars geword het en:

,,Neef Stoffel, hier is koffie."

,,Dankie!"

Die pruimpie kom in die onderbaadjiesak, waarna die

koffie in die piering gegiet, en langsaam met lang trekke opgeslurp word. Daarna kom die pruimpie weer op sy bestemde plek, terwyl Stoffel die linkerbeen oor sy regter gooi en sy hoed — effens was dit vir Oom Jannie of sy verlossing naby is — op die regter knie sit, met die onwrikbare besluit om nou eers lekker te gesels en te pruim.

„Die liefde, neef, wil ek maar sê, verdwyn meer en meer.'' — „Jonas, kyk of die beeste kom,'' skreeu Oom Jannie deur die gang. „Ek wil netnou loop en dis al laat'' — „en pleks daarvan kom skenderpraatjies, en die een wil die ander nie meer help soos vroeër nie.''

Stoffel vertel nou hoe sy buurman sy eie bloed-oom, wat hy altoos in alles gehelp het, hom nie sy bokseil dorp-toe wou leen om sy vrag hawer toe te maak nie.

Onder die omstandige geklets het Oom Jannie weer 'n slaggie bly geword, toe Stoffel die hoed so'n rukkie in sy hand vat asof hy wou klaar maak om te loop. Dit was egter beslote dat sy linkerbeen die slag bo die regter moes kom vir die hoed om op te rus. Toe Oom Jannie verneem van die bokseil, gryp hy die kans en bied syne so gemoedelik aan, as hy dit met sy bedwonge drif kon ooreenbring. Waarop sy ou vriend hom reg hartlik bedank en in sy gesykte terme vertel, dat dit eintlik die rede is waarom hy gekom het.

„Kom, laat ek jou die bokseil gee, neef Stoffel, ek wil jou nie ophou nie, jy is bepaald nou al haastig.''

Die gasheer gaan hierop sy besoeker, wat nog stoelvas geblyk het, beleefd voor, waenhuis-toe.

Stoffel neem die seil in dank aan, sit dit op sy skouer en begin toe oor die goedkoop seile, wat die spoorweg verkoop, waarvan party niks wêrd is nie. „Maar jy moet vat,

wat jy kry, vir een en dieselfde prys. Die wat ek verlede jaar gekoop het was vol vrot plekke, en ek het gesweer nooit weer nie; vra maar vir Sarie."

Oom Jannie het ewewel so stadigaan vooruitgestap in die wapad, die huis verby, en toe sy vriendskapopbouende vriend gegroet, wat teen wil en dank moes aanstap.

Die son is al onder en dit word sterk skemer. Die beeste staan in klompe om die kraal of voor die hek.

„Jonas!" skreeu sy baas. Maar die ou jong, beswykende vir die begeerte na groot kalbasse kafferbier op Swartplaas en allig denkende dat sy baas van plan verander het, het sy kans gevat en is nêrens te sien nie.

Menslike Oom Jannie in volle drif, nieteenstaande hy diaken is, gee 'n knoop en verwens Stoffel Harmse na 'n verkeerde plek.

Nog lê die vee en herkou, met luide asemhaling, as so veel danksugte in die kraal waar vroeë môre hulle met skemerlig omhul, toe Oom Jannie die hek oopmaak. Een vir een rys log uit soete rus, steunend op; en verwonder oor die ontydige storing, volg hulle die vale gestalte wat die kraal deur loop. Dan rek hulle die goeddeurvoede liggaam en stap tydsaam na die hek, om buite weer stil te staan, asof hulle dit nie kan glo dat die nag al verby is nie.

Op Oom Jannie rus die Sondagmôre die plig om te sorg vir alles, wat ten spyte van die rusdag in 'n boerdery moet gedoen word. Sleg as hy die nag geslaap het, het die eerste dagbreek hom in die weer gebring. Sy gelaat is betrokke. Hy voel onrustig, want daar het iets geheimsinnigs met hom gebeur, wat baie vrae by hom opwek, om self alle moontlike antwoorde daarop te vorm.

Die toekoms gaan sy lewe van nou af verander. Hy het die nag gedroom en is seker, dat daar 'n betekenis in lê.

„Wat sou die bedoeling wees?" En hy mompel die droom in onreëlmatige volgorde.

„Sy het my gewink, en gewink—ek volg haar almelewe vorentoe die pad langs, 'n gedaante met lang swart hare, wat los hang, en donker oë. Vooruit sweef sy en wink, wink maar aldeur. Wat kan dit wees? Anderkant die treinspoor het dit skielik weggeraak."

„Dis 'n droom, maar ek gee al hierdie beeste, as my twede vrou nie anderkant die treinspoor bly nie. Dis eenkant jammer, dat Nig Willa deuskant woon. Ek moet my wyk deur om te kollekteer, en sal maar anderkant goed rondgaan."

So was dit beslote dat Nig Willa vereers weduwee sou bly.

Maandagmôre blafspring Keiser om die blou perd, toe Oom Jannie die mak-lewende dier bestyg.

„Huis-toe!" dreig die baas en wys sy oë, waarop Keiser sluipdraf weggaan en voor die deur op die stoep hom oprol, toe hoefgetrappel oor die werf wegklink.

„Hierdie pad, treinspoor-toe, het sy gewink."

Blou perd hou 'n vinnige trippelpas, en trek op galop, toe die ruiter die treinspoor sien waar hy moet oor.

„En nou?"

Die paaie splits anderkant. Oom Jannie hou die perd in en is besluiteloos. Die blou perd voel die teuels slap hang en pluk die grassies langs die pad.

„Die koers, wat die perd uit sy eie vat, sal ek hou."

Maar Blouperd aangemoedig deur die paar bekkevol, wat hy ongestraf gepluk het, wei stap-stap die veld in, net mooi in die middel van die twee paaie, sodat Oom Jannie ook in die middel van 'n besluit bly. Maar nou word hy

ergerlik en kom daar so'n drifvlagie: „Hoekom het die winkery opgehou? — sweerlik bang vir die treinspoor! Ek is geen kind, om my deur 'n droom te laat vermaak nie!"

In die hoogte vlieg Blouperd se kop en die opgeskrikte dier swink links weg, pad-toe, met ongelyke springe.

---

## HOOFSTUK III.

### 'N ONGELUK KOM NOOIT ALLEEN NIE.

Of van der Merwe, bygenaamd Herklaas Droëntheid, aan sy langbenige gestalte, die bynaam te danke het, dan wel aan sy nugtere op- en aanmerkings, wat hy gewoon is om in sy gesels in te las, weet ons nie presies nie. Maar seker is dat hy aan sy lang skraalheid die minder kiese naam van Woelriem te danke het, waarmee die oneerbiedige jonger geslag hom aanduie.

Op Dinsdagmôre, 'n dag na die ene waarop Oom Jannie sy rondgaan in sy wyk begin het, hou 'n tweepersoons-karretjie voor die deur op van der Merwe se werf stil en twee vrouens, wat blykbaar geen onbekendes is nie, klim af.

Gewend aan die kort besoekies, wat Herklaas dikwels ontvang omdat hy tandetrekker is, het sy vrou tog 'n rukkie in die glimgladde voorhuis, waar alles blink van sindelikheid, deur die venster staan en kyk, verwonder oor die dapper vrouspersone, wat dit waag om allenig deur die veld te ry. Toe sy bespeur, hoe haar man hulle altwee met 'n soen groet, herken sy Martha en haar skoonmoeder Lenie Hein, 'n bekende uit vroeër dae, wat haar man verlede jaar op 'n ongelukkige wyse verloor het. Tant Mynie is 'n ge-

voelige mens wat geen hartseer kan verberg nie. In teenstelling met haar man is sy swaarlywig, ver bo die normale. Versigtig loop sy deur-toe oor die gladde olievloer en bring die punt van haar voorskoot oë-toe. Want daar dien droefheid getoon te word, aangesien dit die eerste ontmoeting sal wees na Lenie Hein haar man se dood.

Die weduwee is stil; Martha ordentlik spraaksaam.

„Oom moet ma tog nie seer maak nie; sy het alte swaar gehad die laaste paar dae," soebat Martha.

„Die pyn is nie so danig nie, Martha; dis net die uithou wat seer is."

Die twee vrouens, wat langs mekaar op die rusbank sit, het 'n sagte leeddelende gesprek, waarby die voorskootpunt van tant Mynie 'n ordentlike rol speel en die weduwee ook so nou en dan 'n traantjie met haar sakdoek afveë.

„Martha, gee my kappie, asjoublief, daar agter jou; ek loop so swaar," huil-vra tant Mynie. Sy voel dat sy die aangesig-beskermende hoofdeksel nodig het, om haar droefheid te toon en te verberg.

Martha, wat 'n end aan die weeklagsbetoon wil maak, wink vir Oom Herklaas dat hy tog moet begin.

Sy gelaat word hoog ernstig. Plegtig stap hy na die hoek, waarop 'n glad-gevryfde klein tafeltjie, bo-op die huisbybel, sy brildoos lê. Deeglik vee hy die bril af en sit dit op. Dan trek hy 'n laaitjie oop en haal sy instrument daaruit, wat swart is van ouderdom en bepaald vroeër ander eienare gehad het. Hy besit ook maar net die een en roem daarop dat hy daarmee alles kan doen, waar die dokter so baie voor nodig het. 'n Swaar sterk boerestoel kom nou op die stoep en Herklaas van der Merwe is gereed vir die operasie.

„Sy moet maar haar hoedjie vir die vrou gee."

Kalm doen die weduwee dit. Geen spoor van bangheid is op haar rustige gelaat te bespeur nie. Slegs 'n pynlike trek maak die bruin oë sprekender. Tant Mynie gaan kombuis-toe.

Van der Merwe gebruik tydens sy amptelike verrigtinge altoos die derde persoon en die vroulike geslag is dan ook van mening dat oom Herklaas 'n liewe, minlike man is.

„Sy moet nou maar op die stoeltjie gaan sit."

„Nou moet sy my mooi wys watter een dit is."

„O, dis die ondertand. Wag dan moet sy eers so'n rukkie opstaan."

Hy vat die swaar stoel en sit 'n lae veldstoeltjie in die plek daarvan.

„Sy moet my nou mooi sê of dit die regte een is, wat ek nou vat." Waarop die pasiënt as onvermydelike gevolg van die indirekte aanraking van harde staal op 'n gevoelige kaak bevestigend kreun.

Nou was daar op die oomblik in die hele distrik geen welmenender man as Oom Herklaas van der Merwe nie, en niemand wat meer konsensieus sy werk wou doen nie. Want wat hy beet het met sy pluk-aan, kom uit, buig of bars. Sy lang maerheid van pure senings het amper beestekrag. Daar sou dan ook geen beswaar gewees het nie, as die regte een uitgebeur was.

„Sy het my tog gesê dis die ene. Maar die tandjie makeer niks nie. Maar wag!" en hy bekyk dit noukeurig.

„Sy moet sien, hierdie tandjie het ook 'n beginsel. Dis maar goed dat hy intyd uit is."

Daar is wilskrag in die weduwee, geoefen as sy is om die swaar van die lewe stil te dra. Haar man, wat deur 'n ongeluk in die myn haar plotseling ontneem is, het haar

betreklik hulpbehoewend agtergelaat. By haar getroude seun moes sy inwoon en met Martha die boerdery bestier, omdat die seun op die treinspoor werk gekry het. Maar mog Martha somtyds al kla, sy het in stil berusting steeds haar lot gedrae en moed ingespreek, waar sake moeilik gelyk het.

Tant Mynie kom weer binne met 'n koppie in haar hand.

„Martha, gee dit vir jou moeder; dis sterk lou pekelwater en baie goed vir die inflammasie."

„Wat kos dit?" vra die weduwee.

„Ek vra een sjieling vir 'n tand. Maar sy kan my maar net vir een betaal."

Herklaas vat 'n bakpoeier-blikkie uit die laai, waarin hy sy instrument bêre, en haal 'n sespennie-stuk daaruit, terwyl die fooi daarin kom. Die inhoud van die blikkie is sy bydrae vir die kerk, want Herklaas van der Merwe is 'n troue kerksman en het respek vir die erediens. Hoogmoedig op sy gawe — hy beskou sy kuns as sodanig — voel hy dankbaar en 'n lewensplig om die talent met woeker aan die Skenker daarvan weer te gee. Die ander helfte is die vrou se koffiegeldjies.

Die karretjie staan ingespan. Van der Merwe piets die half-steekse perd om sy voorpote.

„Dis geleende goed, Oom Herklaas," sê Martha.

„'n Geleende perd moet darem ook loop," en hy hou aan piets tot die bedorwe dier eindelik met 'n ruk die rytuig vat en in galop oor die werf padlangs peil. Na sy vaart-gevoel verdwyn het, verval die oulike dier in 'n sukkel-draffie, net asof hy weet wie agter hom sit: teerhartige vroumense, en nie sy harde baas nie. Dit het alles wel stadig maar tog goed gegaan, tot by 'n spruit, waar dit in die koppige per-

deharsings opkom, om die oorkanste wal nie uit te gaan nie. Dit lyk asof die perd hierdie keer sy voorneme wil handhaaf. Of Martha die toom vat en vorentoe trek, en die perd by afwisseling streel, of hulle met vroulike saghandigheid om die voorpote piets, die geleende perd wil hom nie roer nie.

,,Wag, Martha, hier kom 'n wa aan, voor ons in die pad; daardie mense sal ons help."

Dit was Stoffel Harmse, wat met sy wa van die dorp afkom, waarheen hy sy hawer, toegemaak met Oom Jannie se bokseil, gebring het.

,,Dag, Martha! En is dit jou moeder die? Dag Tante. Wat het julle nou aangevang? O, is die perd steeks, nè? Ja, ja, ons sal hom reg kry. My oorlede skoonvader het my ook eendag 'n steeks perd gegee om vir hom reg te maak. In alle geval dis vir my geen moeite nie. Ek wil maar sê, 'n steeks perd is nes 'n slegte Kaffer, jy moet hom sy sin nie gee nie."

En nou vertel Stoffel hoe hy 'n halwe dag lank in die pad gestaan het met stywe leisels, waarna die perd moedeloos en honger, die pad gevat het. Die troosvolle verhaal, hoe die toegepaste middel gewerk het, gee die vroumense maar min opbeuring.

,,Dis nou al middag, ons kan nie so lank hier bly nie," sê die weduwee.

,,In alle geval, ek wil maar sê, julle moet daaruit," beweer Stoffel, en hy fluit op sy besondere wyse, waarop die gehoorsame seun van sy eerste liefde aankom, en die Kaffer gewink word.

,,Vat julle die wiele!" kommandeer Stoffel, terwyl hy die toom gryp en trek tot hy rooi word. Die wiele gly op een plek in die rondte, maar die geleende perd beur nou sy

lyf met alle mag agteruit, tot teenstrydige kragte die weerstandsvermoë van die linker disselboom uitput, met die gevolg, dat 'n skerp stomp die perd sodanig steek, dat die onwillige dier nou met alle geweld vorentoe wil, en dit die uiterste moeite kos om die perd, wat begin agterop-skop, tot bedaring te bring.

Op die kritieke oomblik kom 'n ruiter vinnig die spruit in. Dis Oom Jannie. Hy spring soos 'n gedagte af van sy goedgeleerde blouperd, wat stil op sy plek bly staan agter afhangende teuels.

,,Klim julle af!'' gebied hy. ,,Stoffel, julle verbouereer die dier; maak los die stringe!'' Hy gryp die toom en klopstreel die nou fier gebuigde hals, en fluit-sus hou hy so die perd in bedwang, wat spoedig tot bedaring kom, toe Stoffel die stringe losgemaak en die kar agteruit gestoot het.

Nou kry Oom Jannie kans om te sien wie in die moeilikheid is. Martha kom al hartlik dankie sê.

,,Het Oom Jannie my skoonmoeder al ontmoet?''

,,Ek het van haar gehoor, Martha.''

,,Ma, dis Oom Jannie, waar ek ma van vertel het.''

Die weduwee word effens rooi en bedank Oom Jannie vir sy hulp. Maar toe hy haar goed opneem, is dit of sy hart 'n slaggie gouer en hoër klop en hom influister: ,,Dis sy!''

Daar is natuurlik niks te bedank nie; want Oom Jannie is self dankbaar dat hy gelukkig intyd gekom het.

Die weduwee voel sleg, omdat die kar geleen is.

,,Wag maar, Niggie, ons sal die dinge reg maak. En man van aksie, as hy is, vra hy vir Stoffel om die kar aan te haak tot by sy smidswinkel.

,,Ek sal gou Droëntheid se kar gaan haal,'' sê Oom Jan-

nie en spring rats op die blouperd, wat hy die hoogte uit laat trippel en kopspeel.

Oor 'n goeie halfuurtjie trek sy eie perd die ander geleende kar van van der Merwe in 'n flukse draf na die weduwee se huis toe, en volg Oom Jannie ontuis op die steeks perd.

„Waarom het Oom Jannie ons nooit kom besoek nie? Dis darem nie goed van oom nie," sê Martha, toe hulle in die klein huisie se eetkamer sit, wat nie alte ruim is nie.

„My kind!" — Oom Jannie skrik amper toe hy haar so noem — „dis 'n lang vraag om gou te beantwoord." Daarby dink hy: „As ek geweet het, was ek al lankal by julle."

As gevolg van die ontmoeting en nog meer van gebrek aan stof vir vertroulike konwersasie, word hoofpersone uit geslag-registers van altwee kante opgenoem en bespreek. En soos dit in die meeste gevalle gaan met dergelike ontleding, kry hulle twee familie-kettings van vaders, neefs en klein-neefs, wat aanmekaar las. Tot Oom Jannie se stil vreugde het sy Oom Niklaas, wat genoem word, Niklaas Baadjie, die goedheid gehad om 'n neef te wees van Lenie Hein se stiefvader, wat Oom Jannie nog boënop in staat stel om onder algemene vrolikheid die gebeurtenis te vertel, hoe die agbare familielid van weerskante sy minder agbare bynaam gekry het. Aan die geduldige leser sal ons dit onthou, aangesien daar genoeg lyding in die wêreld is, om nog medelyde op te wek vir 'n agbare beestesmous, wat op 'n nuwejaarsdag onder uitgebreide vriendekring sy spog witbaadjie deur sy eie beeste laat opvreet het, waarna hy behalwe die bynaam nog 'n verwyt van sy vrou gekry het in volle geselskap, dat hy te suinig is om sy beeste genoeg sout te gee.

Die bewustheid van verwantskap maak die omgang vryer en Oom Jannie dink dat dit goed is om so heel effens en ver-langs aan 'n teer saak te roer. Oor moeilikhede in die eensame lewe en dat dit nie goed is dat die mens alleen bly nie. Waarop die weduwee met 'n diep sug getuig, dat die Here tog vir elke mens sorg en krag na kruis belowe.

Die familie-ontdekkinge het Oom Jannie, toe hy wil ry, soveel selfvertroue gegee, dat hy hom die vrymoedigheid veroorloof om die weduwee met 'n druksoen te groet.

Daarna bring hy opgeruimd Droëntheid se kar weg.

,,Kom binne buurman, die seun kan uitspan en die perd koudlei."

,,Net so'n oomblikkie, neef Herklaas, want ek is haastig."

,,Te lank by die weduwee versuim?" knipoog van der Merwe. ,,Buurman, sonder korswil, maar dis 'n goeie mens."

Die buurman, wat ordentlik ver woon, het hierop niks te sê nie, en maak, om die gesprek op praktiese terrein te bring, melding van die doel van sy besoek as diaken.

,,Ek het die slag 'n mooi klompie vir jou, buurman," sê Herklaas, toe hy die bakpoeierblikkie omkeer op die tafel. ,,En wat sê Pieter?"

,,Jou ou bog! hoekom het jy die seun so gemoor? Pieter is net kwaad en ek ook." Maar Oom Jannie se oë praat anders.

,,Buurman, hulle moet kerkgeld betaal en — waar is, moet af.—Hier is nou twee pond, vier sjielings en ses pennies. Jy kan dit oortel en my kwitansie daarvoor gee."

,,Dankie; jy het nogal baie gekry."

,,Buurman, en dis net 'n slag. Ek het nou eenmaal die talent gekry en moet daarmee woeker. So het elke mens

sy besonder aanleg. Gee die smid 'n viool om te maak en hy is spraakloos. Gee my die pluk-aan, en waar die dokter voor ingee, sal ek uitpluk."

Oom Jannie is dankbaar vir 'n gawe gebit.

,,Kom ek wil nou opsaal, Herklaas. Ek hoop ek sal jou nooit nodig kry nie." Waarop van der Merwe laggend aanmerk, dat elke hond sy dag kry.

Keiser spring met groot springe om Blouperd toe Oom Jannie by die kraal verbykom, waar Pieter hom ontmoet. Hy klim van die perd af en groet sy seun opgeruimd. Die hond is ook vrolik, en Pieter in uitmuntende stemming.

,,Seun, môre moet jy 'n stywe vrag hawer laai; dis nou op prys en jy het seker die geldjies nodig."

---

## HOOFSTUK IV.

### PRYS VIR DIE REGMAAK VAN DIE KAR.

Stoffel Harmse het die karretjie by die smidswinkel afgehaak. As Oom Jannie ooit 'n werk met plesier aangevat het, dan was dit die regmaak van die disselboom en die spatbord. Van gister af voel hy hom 'n ander mens; en selfs Pieter bemerk dit maar wyt dit aan die vooruitsig op beter huislike lewe, wanneer sy Annie vir aldrie sal sorg. Ook hy laai die stywe vrag hawer met lus en dit lyk of die kante geskaaf is.

,,Seun, en jou plan is om nou Sondag oor 'n week jou eerste gebod te laat loop?" vra Oom Jannie, toe Pieter klaar was met laai.

,,Ja pa, as pa nie omgee nie."

Oom Jannie speel met die snymes oor die stuk hout en sê langsaam:

„Wel, seun, ek glo nie, maar ek sal jou Maandag sê. Ons sal die huis moet regmaak; vloere insit. Jy weet, dis 'n vrou se plaas, en die blomtuin moet ook in orde..."

Al die vriende weet dat Pieter wil gaan trou, en niemand toon verwondering nie as hulle Oom Jannie en die seun hard besig sien om wat verwaarloos is in orde te bring. Oom Jannie smaak 'n skelmse genot, as die ou bekendes Pieter kom gelukwens en homself 'n onbekommerde lewe voorspieël, bewus as hy is van die sekerheid van sy saak.

En Pieter voel opwellinge van dankbaarheid in sy boesem as hy sy vader so regop sien stap en merk, dat die ou gloed in die oë terugkeer. Soms is dit of die goeie seun amper op sy knieë kan val om die Opperwese in stilte te dank.

Hulle het besluit om Sarie Stoffel te kry vir die werk wat ingevolge natuurlike bestemming die vrou se deel is in die huis.

Met veerkragtige stap wandel Oom Jannie oor die plaaspad, kop in die nek. Keiser ja, asof hy hom verbeel dat hy 'n windhond kan uithardloop, deur die veldgras, wat orals in saad staan en die hond se bewegings deur ongewone gewuif aanwys. Keiser bring die klippe wat sy baas so pas met oogbeduie weggegooi het. Watter vermaak skep Oom Jannie vandag daarin as hy mik-mik met die klippe skyngooi en speels die bogtige springe en draaie van Keiser volg, wat amper mal wil word van ongeduld en die ding byna uit Oom Jannie se hand wil byt met sy ontblote slagtande, terwyl hy hoog opspring. Maar dan gons skielik 'n klip deur die lug en straks wys 'n streep grassade in watter koers dit geval het.

Toe hy naby die opstal van Stoffel kom, probeer Oom Jannie om die opgewonde dier te kalmeer met paai en be-

dreiging. Maar Keiser is alte gelukkig dat sy baas weer begin het om notiesie van hom te neem, en dit vat tyd om hom enigsins tot bedaring te kry. En toe sy baas hom aanhits met sa! saa! en wys op die beeste wat in Stoffel se mielies wei of dit hulle gewoonte is, stuif Keiser deur die beplante akkers.

Stoffel loop Oom Jannie tegemoet, met die suigling op die arm en die seuntjie van vier jaar, wat aan sy baadjie hang. Toe hy sy besoeker wil groet, slinger hy met gimnastiese geswaai die babetjie oor sy linker skouer, terwyl die ander kind al voor sy voete loop.

,,Nou gaan dit reën. Vrou, dit moet ons opskrywe. Oom Jannie het tog ook eenmaal vir ons kom kuier," sê Stoffel, toe die drietal op die stoep sit met die suigling en die vierjaaroud-kind.

,,My liewe Oom Jannie, dis 'n wonder," merk die vrou op. ,,Ek het altoos vir Stoffel gesê: Stoffel, jy moet Oom Jannie meer besoek; die man kry swaar, hy is allenig. Dit kan jou ook oorkom! Kuier vir Oom Jannie! Maar die ou word lui en wil maar net kinders oppas."

Oom Jannie is in stilte dankbaar, dat daardie vaderlike toegeneentheid bestaan en hoop maar dat die liefde Stoffel meer huisvas sal maak en sê:

,,Stoffel, voor ek vergeet, daar wei beeste in jou mielies."

Die vader spring met 'n basterknopie op en fluit vir sy seun. Kaalvoet en besweet kom die gewillige kind van die werk af. Die liefdevolle vader snou ru die kind van sy eerste liefde toe: ,,Flip, kan jy nie die beeste oppas nie? Jy kry slae!"

,,Pa, ons skoffel agter die bos en kan die lande nie sien nie."

,,Jy kry!" dreig die vader. ,,Hardloop! en pas op vir nog 'n slag!"

Die gehoorsame seun draf vinnig om die huis.

,,Neef Jannie, 'n mens het 'n sonde met die vee, en die kinders slaap. Ek wil maar sê, ek het net een kind, wat na my aard. Dis hierdie seuntjie," en hy wys die kind wat so lief is om aan sy pa se baadjie te hang. As hy 'n bees op die werf sien, skreeu hy net vir Flip: ,,Jaag uit!" Vra vir Sarie. Dis regtig 'n flukse kind."

,,My liewe Oom Jannie, die kind is tog so oulik," val Sarie in. ,,Bobbie, kom hier! Sê vir die Omie jou sondag-skool-versie op. Kom nou! Toe my kind!" soebat die moeder. ,,Sê nou: *Open uwen mond*. Moenie skaam wees nie."

Maar die wakker seuntjie, wat na sy pa aard, hou sy mondjie bot toe en steek sy koppie onder sy pa se baadjie weg.

,,Oom, hy is regtig slim vir sy jare; vra vir Stoffel," beweer die trotse moeder. En van die interessante onderwerp afstappend, kom sy nou meer in die koers wat Oom Jannie wil hê: ,,En Pieter gaan trou?"

,,En dis die kwessie, waarvoor ek oorgekom het," sê Oom Jannie en maak sy voorstel, wat bereidwillig aangeneem word.

,,Oom Jannie, dit lyk nou aardig om dit te vertel," verklaar Sarie, ,,maar ek het altyd vir Stoffel gesê: Stoffel, jy kan gerus laat ons Oom Jannie se huis 'n bietjie in orde bring. Oom Jannie sukkel; ons moet hom help. Maar dit lyk so aardig, so opgeskeep om aan te presenteer."

Oom Jannie betuig sy dank vir die bedwonge hulpvaardigheid in die verlede, en maak hom klaar om te groet.

Dis weer Saterdagmiddag, omstreeks eenuur. Oom Jannie is in sy beste pak klere voor op die stoep en roep vir Jonas: ,,Span die perd in die karretjie, wat ek reggemaak het. Maar kom eers hier! Jy het verlede Saterdagaand weggeloop, nè?''

,,Ja-nee, my oubaas, ek het gedog...''

,,Ek vra nie wat jy gedog het nie; ek wil maar net sê: nou bly jy vanaand en môre en pas op my tatta, as daar 'n fout is, wanneer ek terugkom...''

Hy sluit die voordeur en steek die sleutel in sy sak.

,,Hier is wrintig nog Nig Willa se pruime!''

,,Hy haal die vrugte uit en gooi dit oor die blomtuin, waar die hoenders dit omswerm en 'n ondeunde lag kom in sy oë. ,,Nig Willa! Nig Willa! So nerf-nerf of ek was aan jou sy!''

Oom Jannie staan so'n rukkie in gedagte.

Die hoenders dwarrel om 'n paar vrugte met afgunstige ywer, wat hulle baas se aandag trek.

,,Ek het nie geweet dat daar so baie hoenders is nie. Die blomtuin is ook te ruig. Nou lyk dit of die vrou daar gewerk het!''

'n Diep sug ontwring sy boesem en daar spreek innige gevoel in sy gemompel: ,,God weet, dis nie dat ek haar al vergeet het nie, maar omdat ek haar so mis en weer haar plek wil vul.''

Die gerol van die kar roep hom sy ryplan te binne en netnou draf Blouperd met die geleende karretjie in die wapad aan. Toe Oom Jannie die treinspoor oorgaan, kom daar weer so'n skelm glimlag om sy oë en in die baard, en mompel hy weer: ,,Nig Willa, so amper! amper!''

,,Die wêreld lyk vandag so klein, hier is wrintig al Droëntheid se opstal; en daar kom die ou.''

,,Middag buurman. Wil jy nie aftuie nie? Waarheen so haastig?"

,,Neef: Die boedel, die boedel!" sê Oom Jannie, toe hy so effens in die pad voor van der Merwe se huis stilhou. ,,'n Mens het 'n sonde en 'n onnodige moeite met so'n boedel. Dis nou weer splinternuwe goewermentstaksasies, en ek betaal my bankrot aan seëls."

,,Buurman het bepaald vergeet, dat die kantoor vanmiddag toe is. Maar ek wil jou nie ophou nie," lag Herklaas.

,,Ry maar voorspoedig, buurman! Jy het die kar goed reggemaak." En van der Merwe vryf aan sy baardjies van stil plesier.

Oom Jannie word rooi dwarsdeur sy baard, lag so'n verleë laggie en pluk aan die leisels. ,,Droëntheid het my gevang. 'n Mens kan hom nie somar vet om die oë smeer nie. Hy is nie Stoffel Harmse nie." En Oom Jannie lag lekker. ,,Stoffel sweer die moeite is vir Pieter alleen."

Martha groet vir Oom Jannie by die karretjie, toe hy afklim. Vertroulik vat hy die vroutjie by haar arm en sê skalksopenhartig:

,,Ou dogter, ek wil vandag met jou moeder praat."

,,Die Oom Jannie," lag die goeie vroutjie.

Die weduwee staan by die deur, en ontvang die twede druksoen van haar ver-familielielid, waarna hulle in die eetkamertjie gaan sit.

,,Ek het die karretjie reggemaak en gebring!"

,,Baie dankie, Oom Jannie. Wat kos dit?" vra die erkentlike Nig Lenie.

,,Dis nie met goud te betaal nie," en Oom Jannie wink vir Martha toe hy vervolg: ,,Martha, bring my 'n beker water asseblief."

En nou storm Oom Jannie die posiesie uit die staanspoor.

,,Lenie, jy sal seker nie altyd ongetroud wil bly nie?"

,,Oom Jannie, as ek 'n goeie man kan kry, sal ek maar weer trou."

,,Nou, ek is 'n goeie man. Vat my maar." En Oom Jannie, wat van handel hou, is by die weduwee en slaan sy arm om haar nek sonder dat Nig Lenie iets kon inbring of teenstribbel, as sy tenminste die plan gehad het, en sonder dat hulle die binne-komende Martha opgemerk het, wat maar net weer sê: *,,Die Oom Jannie!"*

,,Sit maar op die tafel, my kind," beduie die vrypostige ver-familielielid. ,,Ou mense maak nie spulletjies nie. Hulle meen besigheid. Jou moeder het nie positief die ja-woord gegee nie, maar sy het ook nie ,,nee" gesê nie. Hoe lyk dit, hartjie, ons twee sal goed akkordeer, nie waar nie?"

,,En dit voor Martha!" is al wat die weduwee kan inbring en sy skaamlag die trane uit haar oë. En Martha lag van louter blydskap saam, Oom Jannie skater van pure geluk.

Op die Saterdagaand is daar in die klein huisie harmoniese geluk, toe twee harte, wat lief en leed van die wêreld verstaan, opreg ineensmelt!

,,My kind," sê Oom Jannie die volgende môre, toe Martha hom die eerste koppie koffie op die stoep bring, ,,jy weet, jy het darem 'n skaam moeder. Sy wil almelewe maar net lag en haar kop wegdraai, en dan kyk sy ook glad te veel op die oorlosie. Maar weet jy, wat maak ek dan? Ek hou net my hand voor haar oë," en Oom Jannie skud soos hy lag oor die doeltreffende middel. Daarna vervolg hy: ,,Ek dink ons twee sal baie goed klaar kom. Ek hou van 'n stil mens en verdra geen raserige vrou nie."

„Dan moet oom vir ma laat staan, want moeder kan partymaal vreeslik raas," waarsku Martha skalks.

„Ja?" vra die ongelowige Oom Jannie.

„Maar dan moet ek haar eers 'n pak slae gee," en weer skater hy dit uit dat sy baard so golf.

Onderwyl het skoonmoeder binnegekom.

„Het jy al gehoor, ek wil jou 'n goeie pak gee?"

Maar in plaas daarvan klap 'n eersteklas druksoen. Want as daar iets is, wat Oom Jannie haat, dan is dit halwe werk.

Ernstiger vervolg hy toe hy die weduwee se arm vat: „Jy weet, Martha ons is nou net so gelukkig as Adam en Eva in die paradys voor hulle sonde gedoen het."

Daar is die rustige Sondag groot sielsgenot in die eensame huisie.

„Pieter!" sê Oom Jannie die volgende môre, toe hy by die huis kom en die konsente uitgeskrywe het, „Pieter, en nou kan jy somar my gebooie ook laat loop."

„Hoe sê pa?"

Oom Jannie smaak stil plesier.

„Ek sê, jy moet somar my gebooie ook laat loop. Ou seun, ons twee gaan op een dag trou. Jy met Anna en ek met Martha haar skoonmoeder."

Die gulle voldoenings-lag van sy vader kan die effens teleurgestelde Pieter nie lank weerstaan nie. Gaandeweg raak hy versoend met die onverwagte feit en rooi van verleë blyheid vat hy sy pa se hand en het niks anders te sê nie as dat sy pa 'n geheim kan hou. Waarop Oom Jannie hom op die skouer druk en ernstig opmerk:

„Ou seun, dis nie goed dat die mens alleen bly nie."

# DIE PRAATMASJIEN.

,,Wêrelds? Wêrelds? Nee, glad en geheel nie! Ek kan ma verseker, dat daar geen stemmiger instrument bestaan nie, wat Psalms en Gesange so mooi sing, dat 'n mens moet luister, of hy wil of nie. Oom Andries op die dorp gebruik die praatmasjien by sy huisgodsdiens. Oom en tannie het die eerste ruk saam gesing, maar nou bly hulle bot stil, want die ding speel te pragtig. Ma sal ook self uitvind, dat ek geen ordentliker tydkorting huis-toe kon gebring het nie.''

Met die pleidooi trag Stephanus sy ouers te oortuig van die nut en gerief van 'n ,,kremmerfoen'' soos sy moeder en suster Bettie dit noem, 'n naam, wat hulle van die tannie op die dorp gehoor het.

So pas het hy die ding op die tafel in die voorhuis reggestel tot geen geringe genoeë van sy moeder en veral van sy susters nie, wat daarin 'n pragtige ornament vir die kamer sien; — tot ergernis van sy vader, wat van daardie nuwe gedoentes niks hou nie.

Stephanus is alweer uit werk. Dit was vir hom onmoontlik om langer onder die buie van 'n nukkerige baas te staan en buitendien, hy is geen Kaffer om dan hier, dan daar gestuur te word nie. In lewendige kleure het hy sy onhoubare

posiesie aan moeder afgeskilder, wat tot die weemoedige konklusie gekom het dat haar seun dit bitter swaar het en dat hy terwille van die liewe vrede maar moes padgee. Maar aan die ruwe groet, waarmee sy vader hom bejeën, sou Stephanus kon verstaan, so hy enigsins 'n gevoel gehad het, dat hy maar liewers in die dorp by sy werk moes gebly het.

Stephanus is egter geen jongeling, wat vatbaar is vir indrukke van die aard nie. Hy beskou die wêreld as 'n vry speelplaas, waarin hy kan rondgaan soos hy wil en wanneer hy wil, volgens eiesinnige begeertes. Enigste seun van sy ouers, het hulle hom as kind, na hulle insigte, goed laat skoolgaan, met die strelende vooruitsig dat Stephanus leraar sou word, 'n ideaal wat sy moeder veral gekoester het, totdat haar liefling, nadat hy twee jaar in standerd vyf bly haak het, die wens uitdruk om dorp-toe te gaan, met al die goeie voornemens om daar privaat les te neem, teneinde op die wyse hulle ideaal eendag enigsins te kan verwesenlik; al sou hy dan nie leraar word nie, onderwyser tog seker.

In sy opgroei oorgelaat aan die sorg van sy moeder — vader, te besig in sy boerdery, was tevrede as Stephanus tydens die huisgodsdiens op sy plek sit — was seunie iemand wat nooit kopsku sou word vir onverdiende slae nie, want die paar rapse wat sy moeder hom toedien, wanneer hy sy hoed verruil, of baadjie verkwansel het, word deur 'n te liefdevolle hand hom toebedeel, sodat ouer wordende, hy die voorbeeldige besef gekry het, dat die meeste rapse beloofde rapse bly, dat hy daardeur ongehinderd vryheid in doen en late het, dat hy sy moeder kan wysmaak wat hy wil, dat sy vader altoos sy goeie hoedanighede ver-

neem, omdat sy liewe moeder bang is vir onluste, waardeur die huislike vrede sou kan verstoor word.

Sy grootste liefhebbery destyds was om met 'n mondfluitjie rond te stap, waarop hy ordentlik goed kon speel, en wat hy gewoonlik vir 'n knipmes by 'n maat verkwansel, of vir 'n paar hoendereiers, uit die nes gevat, by die koeliewinkel op die plaas gehandel het. Hierdie gevoel vir musiek het hom dan ook later gedrywe om 'n derde-klas „praatmasjien" te koop.

Vir sy stil vader het Stephanus altoos 'n heimlike vrees gehad en hom beskou as 'n ongenaakbare wese, waarmee hy nooit vertroulik sou kan omgaan nie. Het dit soms gebeur, dat sy vader met hom praat, dan was sy geselskap of antwoorde skelm-skugter en agterhoudend.

Op die dorp het Stephanus spoedig werk gekry. Die gebondenheid ewewel het hom weldra verveel. Hy het begin te oorweeg, hoe swaar dit sal wees om dag-in, dag-uit, dieselfde eentonige pad te loop, aan die end waarvan dieselfde stroewe arbeid wag. Die harsingskwelling het hom 'n slenter-stap en maniere laat kry, waardeur hy na drie maande nie meer nodig gehad het om hom met die tydelike gedagte te vermoei nie. Maar—„hy was nie om 'n job verleë nie!" en lughartig het hy sy toestand as volg beskou: „Met die geldjies kan ek 'n rukkie „jollie" lewe, dan 'n rukkie plaas-toe gaan om te rus en daarna sal ek wel weer 'n verdienste raak loop!"

So was sy toestand herhaaldelik gedurende 'n vol jaar.

In die rukkies wat geldgebrek hom plaas-toe dryf, het tant Dorie hom steeds met sorgvolle liefde ontvang; maar sy vader, oom Sarel, het met leedwese begin te bemerk dat sy seun 'n niksnuts gaan word en hy het hierdie gedagte aan

sy vrou meegedeel, wat ewewel 'n ander opienie toegedaan was.

,,Ou Hart! hy is geen oppervlakkige kind nie, hy is inwendig. Hy praat dikwels met my so ernstig en verstandig as ons ou leraar. Hy sal regdraai, glo my, hy is 'n diepdinkende kind."

Maar in stilte het oom Sarel begin te dink oor wat hy sy vrou vroeër alleen toevertrou het. Daar het selfverwyt by hom opgekom. Hy moes meer gedeel het in die kinderlewe van sy seun; nou is die jongelingslewe hom onverstaanbaar. Hy het geen rekening gehou met die enorme verandering in maatskaplike toestande vanaf sy eie jeug nie. Hy sien hoe Stephanus gaandeweg minder belangstel in sake en toestande van die ouerlike huis en daarenteen 'n onverskillige selfstandigheid openbaar, wat hom seer maak. Daarom skud oom Sarel sy hoof en is weemoedig, soms bitter, maar altoos stil.

Nou sit Stephanus daar, alweer uit werk; kamaste, rybroek en pasklaar-gemaakte klere aan, bene reguit gesteek, sodat wie verby wil stap, moet oortree; goue oorlosie in die sak, sigaret in die mond en sy kuif half oor die voorkop, amper op sy regteroog in die onverskilligste houding, sodat selfs sy moeder, wat nog steeds van 'n toekomstige leraar gedroom het, nou haar gemoed sus, dat onderwyser tog darem 'n gerespekteerde posiesie is.

Hy het net sy lofspraak oor die ,,praatmasjien" geëindig en haal 'n lang trek van die sigaret in, waarna hy die rook genoeglik in 'n fyn streep uitblaas, deur nouliks geopende mond.

,,My kind! maar is dit dalk nie 'n verkeerde ,,kremmerfoen" nie?" vra tant Dorie, volkome deur haar seun oor-

rompel, maar omdat sy 'n afkeurende gebrom hoor in die koers van die ou rusbank, waaruit sy die woord „bogspul!" meen te verstaan, ag sy dit beter om nie geheel vir die instrument party te trek nie. „Sus Tryna het my vertel, dat juis Oom Andries s'n alte danig baie wêreldse wysies en danse speel."

„En ek wil dit in my huis nie hê nie!" roep oom Sarel met forse stem, waarna hy sy hoed dieper op sy hoof trek afos die inmenging hom moeite gekos het en hy bly is, dat dit uit is.

„Ou pa! wag! moenie te haastig wees nie!" val die moeder in: „Laat Fanie eers die ding probeer; jy is weer te haastig!"

Nou besit oom Sarel die eienskap slegs in geringe mate, dog hoewel sy dit goed weet, werk haar vroulike beskuldiging kalmerend en sy het gevrees vir kwaai woorde.

Deur die tussenkoms van sy moeder bemoedig, volvoer hy haar raad, wen die praatmasjien op, wat kort daarna met neusgeluid 'n Psalm deur die huis kras.

Tant Dorie sit haar kappie op en sit deemoedig in die groot leunstoel van boere-maaksel. Oom Sarel ontbloot sy hoof want sy eerbied vir 'n Psalm is diepgewortel.

Dog die geluid beval hom nie; hy mis die plegtigheid, wat vir hom vereiste is by Psalmgesang en het buitendien 'n vooroordeel teen die nuwe gedoentes en voel 'n ergernis opkom, wat hy nie kan oormeester nie. Na die derde „rusting" sit hy sy hoed op en stap deur die kombuis die woning uit.

Deur die ongewone musiek gelok, staan die volkies by die agterdeur met oë en mond wyd oop en gerekte hals, in spraaklose verwondering. Hulle het die hart nie om die drumpel te oorskry nie, soos die bevoorregte outa, wat meer

vrymoedigheid besit — in '81 was hy oubaas se agterryer en is nog pal in sy diens. Binne om 'n hoekie loer die ou jong en neurie die Psalmwysie saam, welke musikale kennis hy opgedoen het deur sy vaste gewoonte om tydens boekevat saans in die groot kombuis-es langs die vuurtjie of ashopie te sit; en dikwels wanneer oubaas se laaste lang galm van 'n bekende lied wegsterf, het dit na geklink in die es, want outa se asem is goed. Hy rook geen dagga soos April en Fissie nie, hoewel hy ordentlik snuif.

Oom Sarel bemerk die inkrimpende gestalte van outa nie. Vol wrewel sien hy die diensbare by die agterdeur staan. „Luister julle ook na die Engelse gemors! Wat is julle werk?"

April en Fissie spat land-toe.

„Ag wat!" mompel outa minagtend hier agter, „dis sommer 'n gemors!" maar luid genoeg dat oubaas dit kan hoor. „Aits! maar ek het werk. Wat staan ek soos 'n „manager"! Vanaand moet ek my akker skoon aflewer!" en met die woorde stap hy haastig sy baas verby.

Dit val Oom Sarel moeilik om sy ou jong te knor, want hy voel 'n gehegtheid aan die skepsel, vol wisselende skelmstreke en getrouheid.

„Ek dood of die oubaas dood! Ek sal nooit van hom af padgee nie!" Met die ontboeseming het hy dikwels getrag om sy vastigheid aan die oubaas duidelik te maak.

Outa is 'n tiepe van die steeds skaarser-wordende individue, wat hulle juiste oorsprong nie weet nie. Noem jy hom Boesman dan word hy kwaad; Hotnot, ewenso. Vir sover hy hom herinner, was sy moeder 'n Hotnots-meid, sy vader 'n Koranner, en dat hy langs Katrivier gebore is. Meer weet hy van sy herkoms nie, want byna sy ganse lewe het hy onder witmense deurgebring. Hy is van die ras wat

op omtrent twaalf-jarige leeftyd ophou om langer te word. Daarvandaan skyn dit of 'n mens aan die steeds toenemende rimpels, die meer en meer uitstekende jukbeendere, aan die oë, wat steeds dieper wegsink sonder hulle lewe te verloor, die kniekoppe wat al verder uitbuig, sy ouderdom moet skat.

Die werk spoed vanmiddag. Oom Sarel is in 'n kalmer gemoedstoestand. Hy is bowenal boer, en as hy so sy lande oorsien, dan is daar iets fiers in sy blik, en blink voldoening uit sy wese, want alles is so weelderig en veelbelowend.

Half uit vroulike nuuskierigheid en half omdat sy—bly dat haar seun weer tuis is—hom geen aanstoot wil gee deur weg te stap nie, luister tant Dorie na die stukke wat Stephanus die een na die ander laat deurloop. Die gewyde musiek is gedaan en nou kom daar 'n „Love Song." Eers is tant Dorie spraakloos, dog as sy die onverstaanbare klanke enigsins begryp, loop sy op Stephanus toe, gryp sy arm en sê:

„My kind, moenie dat jou vader dit hoor nie!"

Glimlaggend vat Stephanus sy moeder om haar nek en stel haar enigermate gerus, dat haar nou 'n vertaalde Psalm op liederwys gespeel word, en dat hy sy pa die ding ook nog sal leer, teen welke plan tant Dorie waarskuwend en bedenklik haar kop skud.

Tot laat in die agtermiddag het die masjien gesing, gespeel, gesketter, tot dit selfs die grootste liefhebber van daardie instrument moes verveel en Stephanus dan ook eindelik die ding stop. Nou moet hy sy planne agtermekaar sit vir die aand. Daar val hom te binne, dat Kotie van oom Hendrik bepaald nie onaardig sal wees nie. Hy het haar lanklaas gesien, en verder redeneer hy dat, aangesien hy 'n goeie ruk op die plaas sal moet uitrus, hy tog 'n nooie moet

hê, anders sal hy van eentonigheid en verveling sterf. Gewoon te doen, wat die meeste met sy sin strook, besluit hy om vanaand Kotie te pols. Vlugtig vertel hy sy moeder dat hy net effens die naaste bure wil gaan groet.

,,Jy moet tog sekerlik voor boeke-vat tuis wees," herinner tant Dorie hom.

Effentjies betrek sy voorkop en erg hy hom inwendig aan die vaste huislike reël, wat 'n jongmens aan bande lê, maar hy antwoord, dat hy sal probeer as hulle hom net vroeg wil los, daarby denkende dat hy wel môre 'n skuifmeule sal hê, want sy moeder glo mos tog alles wat hy haar wil wysmaak.

Op die werf ontmoet hy outa, wat van sy werk af kom, om vir die beeste te sorg, wat van naby reeds bulk en kraal-toe kom. ,,Dag, my ou Boesman. Lewe jy nog? Drawwe, drawwe, my Hotnot! die kalwers suip uit; ek kan jou nie help nie, ek is haastig."

,,Ja middag, my kleinbaas!" groet die ou ontevrede, hy is Boesman nog Hotnot. Van die kleinbaas hou hy maar min, want hy order net, voer niks uit nie en het altoos maniere soos 'n groot Engelse lord.

Onder die heengaan gooi Stephanus hom 'n halfgerookte sigaret toe.

,,A! dankie tog, my kleinbasie, dankie tog!" en gretig gryp hy die stompie en suig behaaglik, sodat die rook by neus en mond uitwolk en as outa dit kon regkry, sou hy dit sekerlik by oog en ore ook laat uitborrel het.

Soos altyd is daar ook vanaand 'n rustige gereeldheid in Oom Sarel se huis. Daar word nie veel gepraat nie, elkeen voel wat sy werk is. Die maaltyd is afgelope. Volgens gewoonte sit die huisgenote stil om die tafel en lê Bettie die groot Statebybel daarop voor haar vader neer, wat sy bril-

doos uit die binnebaadjie-sak haal en die bril werktuiglik met 'n groot rooi sakdoek afvee. Moeder en dogters het hulle kappies opgesit en wag geduldig. Tant Dorie het haar groot swart kappie besonder diep oor haar kop getrek, sodat maar min van haar gesig kan gesien word. Die flou skynsel van die kers verlig slegs die stille groep om die tafel en teken hulle reuse-skaduwee op die mure van die vertrek, wat vir die orige deel in halfduister is.

Langsaam en half besluiteloos blaai die vader van die gesin in die Heilige Boek. Dit skyn of hy vanaand nie kan beslis waaruit hy sal lees nie, net of iets hom hinder, want telkens buig hy effens sy kop en kyk oor die bril deur die kerslig na 'n plek.

,,Waar is Stephanus?"

,,Ou pa, hy het net neef Hendrik gaan groet en kom bepaald aan, as hy nie al hier is nie," sê tant Dorie. ,,Bettie, kyk of jou broer nie dalk in sy kamer is nie! Maak gou, myn kind!"

Oom Sarel slaak 'n diep sug. Eindelik lees hy met ernstige stem. Die eenvoudige diens is dubbel plegtig, omdat die gemoed hulp soek teen die vyand, wat binne sluip om die saad van onverskilligheid in sy huis te strooi. Dit is vanaand, of onder die sing, die meisiestemme al swakker klink by die forse geluid van hulle vader, wat sy volle hart uitstort. En, as die laaste noot wegsterwe, terwyl Oom Sarel die Bybel toeslaan, klink dit nog sterk in die kombuis na, omdat outa vanaand besonder lank aanhou.

Die kinders is bed-toe. Dis vir plaasmense al laat. Maar teen hulle gewoonte is die ouer-paar nog op. Kort-kort vee tant Dorie 'n traan weg, of sug en kyk herhaaldelik as gejaag deur die venster oor 'n maanverligte werf, of sy Ste-

phanus nie sien kom nie; en hoop in stilte dat hy sal wegbly, want sy vrees vir huislike onluste en huiwer vir 'n losbarsting van haar stil egvriend. Goeie moeder, as sy is, luister sy min na die stem van haar verstand, maar altoos na die ingewing van haar hart.

Eindelik klop oom Sarel sy pyp uit teen die skoensool en sê half soetjies as 'n konklusie van sy gepeins:

„Ja, ja! dis al wat oorbly."

Oom Sarel is van die nature, wat veel kan verdra en lank stilbly onder die druk van ondervindings, maar wat des te meer dink, des te dieper gevoel. En dit is juis die rede waarom die uiterlik so min hartstog verraai, waarom die mond so weinig praat.

Is die gemoed ewewel te opgekrop, dan volg daar 'n uitbarsting en wee! wie dit geld.

Luider verbreek oom Sarel die stilte.

„Ou vrou! wat sê jy van die spul? Ons kind is weer uit werk; hy het sy geld weer vir gemors uitgegee; kom nou weer op ons nek lê sonder hom aan huislike reëls te steur, die arme grootmeneer! Netnou bederf hy ons meisiekinders. Hy word 'n onverskillige niksnuts. Dink jy nog dat hy sal regdraai?" en meer in sigselwe vervolg hy: „Ek het tog so gehoop dat hy sou voel; die Here straf my omdat ek my plig in sy opvoeding versuim het."

„Maar ons moet vir hom bid," merk tant Dorie op. „Die Here is 'n verhoorder van die gebed."

„Ja, ou vrou! maar tegelyk moet ons hom regdraai. Jy ken die geskiedenis van Eli en sy twee seuns. Kyk, ek sal jou my plan vertel. Laat Stephanus môre maar eers uitslaap, want hy sal bepaald die hele nag rond kerjakker; dan sal ek ernstig en reguit met hom praat. Ek dink hy

moet in my boerdery werk. 'n Leraar of onderwyser sal tog nooit uit hom groei nie; hy het geen stuk lewenserns nie, nog minder 'n doel."

„En hy het so baie privaat lesse geneem," sê tant Dorie verdrietig, nou sy sien dat haar ideaal as rook sal verdwyn. „Fanie, het my gesê dat hy oor 'n jaar vir sy onderwysers-eksamen sal kan opgaan."

„Net so min as ons ou jong! Ou vrou, weet jy wat? Ons Fanie het op die dorp geleer lieg ook. Laat hom werk, altemit sal hy dan nog 'n man word!"

Dit was rêrig laat, toe die twee hulle ter ruste begeef. Tant Dorie verdrietig en bekommerd oor die lot van haar seun, oom Sarel met verligter gemoed, omdat hy 'n pad sien, waarlangs hy Stephanus sal laat loop.

Die onderwerp van hulle besorgdheid en bespreking kom hoenderkraai die stil woning insluip, net tevrede oor die „jollie" aand wat hy deurgebring het. Baadjie en skoene is in 'n kits uit. Bo-op die deken lê hy hom neer en steek nog 'n sigaret aan, die laaste uit 'n pakkie; want hy kan nie slaap voor hy eers 'n paar „draws" gevat het nie. As dit gedaan is, knyp hy die sigaret dood, steek die stompie in sy onderpaadjie-sak en probeer om te slaap.

Nog voor die bergtop die sonnestrale opvang, is outa en die ander volkies elkeen met hulle stroom water in die akkers en drentel oom Sarel om sy tabakland, wat in reël-matige rye van blougroen weelderigheid hom toelag. In lewensvolheid juig die veld-van-reuse-blare, vol frisse groeikrag, met die fynste silwer-blink en as diamante-skitter. Die leiwater vloei soetjies in die vore en verja kort-kort 'n kwikstertjie, wat rusteloos-mak sy voedsel daarin oppik.

Daar is kapitaal op die land, daarvan is oom Sarel bewus, en as so dikwels skat hy die verwagting en sien, nadat die skulde betaal is, 'n goeie balans in sy voordeel.

,,My jong! vanjaar sal ons weet dat ons geoes het."

,,Ja-nee, my oubaas!" steun outa, terwyl hy beurend 'n dammetjie maak en die water versit, ,,as daar nie verder skade by kom nie, sal oubaas darem omtrent vyftig of twee honderd en veertig pond maak."

Oom Sarel glimlag so effens, want hy ken outa se taksasies en sy rekenkundige aanleg.

,,Ja my oubaas," vervolg die ou, want as hy kans kry, gesels hy een strook deur, ,,as die Here net nie laat hael nie dan sal dit gaan. Ek is maar onrustig. Ek sê vir Oubaas reguit, want waarom sal ek 'n draaitjie loop? Dis vanmôre rêrig stil en broeierig en dit lyk vir my of die weer 'n plan het."

,,Moenie slegte moed kry nie, my ou jong!" en met 'n ietsie betrokke gelaat beskou oom Sarel die wolklose hemel, waaraan die son met warm, stekende gloed rys en hy sien bo sy huis hoe die rook pylregop uit die skoorsteen trek, om langsaam te sprei in die stil lug.

Die pessimisme van outa is ewewel nie by magte om oom Sarel se opgewekte stemming te verstoor nie; hy neem die ou graaf en sê: ,,Maak jou reg vir die melkery, die beeste moet veld-toe!"

Met sloffende stap slenter outa sit-sit die bultjie uit en brom oor die flukse kleinbaas, wat bepaald nog in die kooi lê en omdraai, ,,pleks dat hy gaan melk of met die water spook."

Verlammend druk reeds die voormiddaghitte op alles wat arbeid verrig. Die skadu gee min verkwikking, want

die windjie skuil in ander streke. Dit is of die gloed, wat van die aarde styg, die opgehewe arm ontsenu en slap met die werktuig laat val, soos 'n masjien van dryfkrag afgesluit, nog 'n paar laaste flou hale maak. Alles is lusteloos sonder veerkrag. Die vee wei vandag ook nie so ver en gretig as gewoonlik nie; 'n gedeelte lê al en herkou onder die verspreide doringbome teen die hang,—en dis nog vroeg.—

Met die vorder van die dag sweef telkens meer wordende wolkies as getower uit niks die lugruim deur en ver in die weste lê 'n vaste bank, wat opkom.

Oom Sarel druk die arbeiders nie op nie, waar die werk sloer; hy voel in die hitte loomheid van sy eie liggaam; nog minder neem hy outa kwalik wat so besonder dikwels in die perskeboom-koelte sy skoffelpik moet slyp, of voortoe stap om te drink.

Maar oor 'n ruk verander die laksheid en word die boerdery wakker uit sy dromerige toestand en slaan, met onverwagte energie die hande aan die werk, om in korte tyd te red of te beveilig, wat deur naderende storm bedreig word, toe die donkere massas met gevaarlike wit koppe indrukwekkend aankom, en wit orkaan-gedrewe wolke oor die duister agtergrond vorentoe gly, toe die blits neerslinger, die donderslag naby dreun en die stofstreep vinnig langs die groot pad trek.

Oom Sarel loop haastig sy bediendes deur.

„Outa, gaan kyk die uitsit-plekke deeglik na! April, maak Vensterblom in die tabakshuis vas; sy het 'n dosis lardvet en swawel in en sal vrek as sy nou natreën. Fissie, help die nooi daardie vark met kleintjies toemaak, gou! fluks!"

Self stryk oom Sarel huis-toe om met Stephanus en die

dogters in die voorpunt van die wind, die verskillende henne met kuikens in hulle respektiewe hokke te ja.

Toe die stortreën neerplas, is ook die mens onder skuiling. Binne enkele minute stroom die water alom. Onrustig kyk oom Sarel na die waterstrale wat stuiwend langs die aarde trek en 'n misvloers oor die oppervlakte laat rys. Onrustig, want in die orkaan sien hy opspringende haelkorrels; eers hier en daar, later veelvuldiger, tot 'n gordyn van reën en hael die omgewing vir sy oog verberg en hy—hoof in hande—langs tant Dorie op die groot rusbank neersit; want hy weet watter verwoesting buite aangaan en dit skok hom tot in die diepste van sy siel.

Die wind speel met tabakbome en knak die stronke, wat, bros deur naby-rypheid, min buigsaamheid besit. Onbarmhartig word die oopgevlekte blad, wat deur verkoelde atmosfeer 'n alte kwesbare oppervlakte aanbied, aan flenters geslaan, tot die kale stronk, met hier en daar 'n waardelose oorblyfsel van 'n blad, weemoedig bly staan en die skone akkers hartbrekend in 'n woesteny verander is.

En die spruit! Dit moet 'n wolkbreuk gewees het, want met banke rol die aanswellende stroom, oewer-veragtend, deur die laagte. Die populier-bos sidder... buig en word platgestryk. Slegs hier en daar bly 'n moederboom nog bewend staan, in die skuimende vloed, wat wild teen haar sterk stam opstuif en omkrul. Rivierakkers word weggespoel, of, deur opdrifsels oordek sal die vloed aanstonds 'n bedolwe oes agterlaat. Wel sal daardie akker vrugbaar word maar die sweet van hoopvolle arbeid was vergeefs.

Die weer bedaar; die reën hou op. Buite kabbel en bruis dit orals van duisende stroompies wat afhuppel na die rivier. Die voëltjies sing 'n nuwe lied in die druppende

groen van struik en bome en die stalperd kyk oor die onderdeur om die kraggewende lug in te snuif. Die westerhemel is helderblou, of daar nooit so'n storm verby gegly het nie.

Kaalvoet en broek-opgerol stap Stephanus met Outa rivier-toe om die nog magtige stroom te sien. Outa bly 'n ruk weemoedig in die verwoeste tabakland staan en mompel: „Ek kon dit dink, die weer het vanmôre 'n plan gehad."

„Hoe lyk dit, ou jong? Wat draai die Boesman? Hy het bepaald nie lus vir gebraaide vis vanaand nie," waarop Outa, belus op die ongewone lekkerny, hartseer vergetend, agterna drawwe. April en Fissie is ook al daar, en dit soek net verkluimde vissies, wat deur die verswakkende stroom, tussen die opdrifsels agter bly lê het. Dit duur nie lank nie of ieder een het 'n paar stringe, en voldaan stap Stephanus huis-toe.

Intussen het oom Sarel, vol pynlike gedagtes, sy oog oor die boerdery laat gaan. Die hoop van 'n hele seisoen is vernietig: as versorger van sy huis, druk die plig hom swaar. Die skulde moet betaal word — en waarvan? Wat sou sy sonde wees, dat die hand van God so hard kasty? Die besef dat die onheil van Hoër Hand gekom het, gee tog ook berusting, al bly daar weemoed in sy hart. So dwaal hy doelloos rond, net soos sy gedagtes.

Daar bemerk hy ewewel, as hy op die bultjie staan en alles kan oorsien, 'n sloot gespoel deur sy land, veroorsaak deur 'n breuk in die watervoor wat bo-om loop. Die graaf te gryp en soon-toe te stap is die werk van 'n enkele sekonde, en met kragsinspanning trag die boer die breuk te herstel. Die sterk stroom sleur ewewel die sooie, wat ingewerp word, mee in sy vaart. Hier is meer hande voor nodig. Oom Sarel gooi 'n paar groot klippe in om die water

enigsins te breek en stap besweet huis-toe om Stephanus en Outa te roep. Hy weet dat die volk nou nêrens is nie; dis hulle vakansie-tyd en hulle geniet daarvan.

Juis kom Stephanus met 'n paar stringe vis oor die werf.

,,Stephanus!"

,,Ja, pa!"

,,Die voor het gebreek by by die draai, waar die diepsloot inkom. Loop haal 'n graaf en kom."

Oom Sarel keer terug. Stephanus stap die huis in en gooi die visse op die kombuistafel. ,,Het ma koffie? Gou ma, ek moet pa gaan help, die voor het gebreek."

,,Die ketel kook amper, my kind," sê tant Dorie, verblyd om haar seun so gewillig te sien, en sy gryp ook al 'n koppie en piering en vee dit af.

Stephanus stel intussen die praatmasjien reg om gou nog 'n stuk te laat deurloop solank as sy ma koffie skink.

Dis 'n taamlik lewendige stuk. Stephanus voel hoe sy bene wil los word en hy gryp sy suster om haar lyf en maak so'n paar draaie om die tafel met die teenspartelende meisie in sy arms.

Oom Sarel draai op sy spore om. As getroffe deur 'n elektriese skok bly hy botstil staan om seker te wees dat hy die tergende geluid werklik hoor. Dit is vir die beproefde vader te veel. Alles wat hy gesus en verdra het, wat op die bodem van sy gemoed gesmeul het, is plotseling in ligte laaie vlam ontsteek wat uitslaan in die flikkering van sy oog. Meer kan hy nie verdra nie, en die losbarsting volg. Hy is naby die waenhuis. Kortasem — peil hy met groot stappe soontoe en gryp 'n paar stroppe krampagtig aan die een, waarin die ander geryg is. Hy stuif oor die bultjie, oor

die werf, in die huisdeur, vanwaar hy soos 'n verwoede dier op Stephanus losspring, wat dadelik sy suster los en hewig beangs wil wegkoes... maar te laat!

,,Jou ongevoelige buffel!" en met 'n stem wat vreeslik is om aan te hoor, deur die uitbarsting van lang saamgeperste toorn en smart, dryf hy Stephanus in die hoek. ,,Jou onverskillige duiwel! Ek is jou vader, hoor jy!" en die opgekropte gemoed van die vader sak uit in 'n reën van houe met die strop op sy ontaarde seun, wat brullend van pyn wegkrimp.

Tant Dorie het net die kommetjie koffie vir Stephanus ingebring, maar dit val in skerwe op die vloer, en sy slaan dodelik verskrik, die hande ineen en gil: ,,My hart! my hart! kom Bettie, help! Keer tog! O my Heretjie help! Jy sal hom doodslaan! My hart, asjoublief!"

Alles het in so weinig tyd gebeur, dat die praatmasjien nie eers kans gehad het om sy stuk klaar te speel nie. Onder die spektakel kras 'n lustige wals deur die voorhuis, maar voor hy sy laaste uithalers wou maak, gryp oom Sarel hom ook, en smyt hom deur die geopende bo-venster op die werf met die uitroep: ,,Sal jy stil bly?"

Dit val vergruisel en versplinter voor die voete van Outa, wat met 'n string visse in die hand na die rumoer gestaan en luister het. Die daad is egter Stephanus se behoud. Hy vlieg die huis uit. Oom Sarel wil hom agterna en skreeu: ,,Gryp hom!" Maar... tant Dorie met opgehewe hande, Bettie huilend langs haar ma, belemmer hom die uitweg.

,,Asjoublief, ou pa! Jy sal hom doodmaak! Ou hart, asjoublief, dis genoeg! Laat jou keer! Kyk daar hardloop hy al met die graaf. Ek staan borg dat hy sal verander en sal doen wat jy wil!"

Die storm bedaar. Oom Sarel gee 'n diep aaklige kreun, asof die kastyding homself seer gemaak het, en gaan as weseloos op die rusbank sit, waar hy werktuiglik 'n kommetjie koffie van Bettie aanvat, wat sy inderhaas ingeskink het.

Tant Dorie op die stoep gelas Outa om gou vir die kleinbaas te gaan help, terwyl sy die visse van hom vat om solank te bêre. Outa vermoed wat aangaan en mompel tevrede: „Dit moes hy al lankal gehad het."

Hy raap die versplinterde kassie van die praatmasjien op en die onderste stuk van die horing waardeur hy blaas, asof hy wou uitvind waar die musiek vandaan kom, en sê by homself: „Nou het ek tog ook 'n ordentlike ding om my snuif in te bêre. Die ander stukke sal ek vir April gee; hy kan mos nie sonder dagga bly nie; laat hom dan tog ook maar eenmaal doodrook."

Hy sit dit in 'n hoekie langs die stoep en volg Stephanus wat al 'n rukkie agter die bultjie verdwyn het en 'n glimlag van voldoening verdubbel die rimpels van sy skurwe gesig.

more or less = min of meer
serial = vervolgverhaal
bioskoop = bioscope
drie = try.
'n drie te verwyf = convert
doel = goal
skepskop = drop
bal = ball
ontbyt, brekfis en agtuur = breakfast
middagmaal, twaalfuur = dinner
aandete = supper
vleuel = wing
penalti = strafskop
gee uit = pass out
support = ondersteun
onkant = off-sides

skok = shock
gebel = forced
laan lig aan = switch
knoppie = switch
ligte is uitgebrand
skaduw = shade
spyskaart = menu
vla = custard
van = like

# DIE BEESWAGTERTJIE.

Dis nie goud nie al wat skitter,
Al wat flikker is geen vuur.

In 'n lang streep met loom-geduldige stappe gaan die beeste veld-toe, onmiddellik gevolg deur 'n ruim flenterbekleding, waarin hulle beeswagtertjie wegkruip. Toe die klere nog ongelap was, het sy oubaas hom dit present gegee. Paldra het ewewel die ou stoffasie laat soek raak onder allerlei stukke doek, wat nou vol skeure, 'n bedekkings-geheel vorm. Maar nietemin is daar 'n taamlik eenselfde kleur, wat ewolusie in die bont lapboel gebring het. Deur die gate, wat aanmekaar verbonde is met 'n bewys van hoed, probeer die son al daardie peperkorrels te tel, wat graag wil uitdring. Maar Kleinbooi voel tuis in die fladderende drag en is gewoonlik gelukkig, as hy die klippies langs die pad kan raakpiets met sy swepie, wat uit die moue steek, en is tevrede om op die styfleer van sy tamaai skoeisel aan te slof, langs sole wat sku geword het vir die aarde.

Van alle plaasarbeid is syne die eentonigste; veral wanneer hy sy plig wil betrag, wat ewewel baie selde gebeur. Volgens sy opvatting lê in bees-oppas die kuns om hulle juis nie op te pas nie en tog almal in die kraal te besorg. Dit het hom vroeër verwonder, ja selfs gehinder omdat sy gewete so suiwer gebly het in die gesig, dat sy baas hom bly

beskuldig van die beeste vas te keer; later het hy gedwee geluister na die aantyging en 'n skelmse pret begin te voel, omdat sy baas hom trouer waan as hy is; nou is dit vir hom 'n behoefte en voel hy verleë as sy baas hom prys of vriendelik toespreek, wat gelukkig skaars voorkom.

Vanmôre ewewel het die ongewoonlike gebeur. Die baas was in allerbeste stemming. Laaste nag het 'n pragtige verskalfie aangekom. Daar was geen dreigement nie. Die baas het hom mooi beduie hoe hy vandag moet wei en hom vriendelik sy kleinjong genoem.

Hy is nou ontuis agter sy beeste. Lusteloos val die voorslag van sy swepie en laat die stowwe in die pad lui opdwarrel. In sy beperkte moreel-voel is 'n verdrietige wens na 'n ander omgewing en hang soos 'n waas oor sy eng dinkvermoë die ganse môre.

Uit sy gewoonte gebring, voel hy ook min begeerte om sy daelikse reël te hou en bly agter sy beeste in neerslagtige stemming.

Die skadu is op sy kortste.

Teen volop hange sprei die vee in vreedsame gegraas, en in 'n ruie lap dorings lê hulle wagtertjie.

Die stadkaffertjies sal vandag seker wonder hoekom Kleinbooi dan nie kom nie. Maar Kleinbooi peins dromerig oor planne deur die wens gekweek. Dikwels het ouer Kaffers in die struise vertel van die dorp, waar lekker kos is en baie geld en hy het altyd sterk geluister, want sy hoofvoedsel is stywe mieliepap en sy verdienste 'n vers in 'n jaar wat hy tog vir sy pa sal moet gee om op te pas en 'n jaar is baie lank.

'n Droomslaap druk sy ooglede, tot die hange met beeste en bome, tot alles wegduisel en 'n witman aan kom swewe

tot by die dorings. Die grond skeur oop en hy wys Kleinbooi 'n trommel vol goue geld en sê: ,,My kleinjong probeer nou om dit te vat en jou nek is af." Waarop sy gesig soos vuur word en hy Kleinbooi wil gryp wat nie kan padgee nie.

Met 'n nare skreeu skrik die wagtertjie wakker en sit dadelik orent met wye oë. Hy kyk verbouereerd angstig om, maar kry stadig sy kalmte terug, toe hy niks geware nie. ,,Soe! hy het my amper gehad!" sê hy soetjies, en vee die sweet van sy voorkop af met sy lang moue. Dan sit hy 'n rukkie stil en word bewus dat hy beeswagtertjie is: ,,Jô, waar 's die bees?"

Skielik spring hy op en ontskeur hom aan die dorings wat met stukkies ou lappe agterbly. Op die hange wei geen beeste meer nie. Hulle is gevang. As Kleinbooi dit besef, staan hy besluiteloos en piets flou die grassade met sy swepie en sy oë volg die voorslag met bang-droewe uitdrukking. Hoe min ou-baas se ongewone vriendelikheid geval, sy kastyding vrees hy, en slae is sy voorland. Vir sy simpele voorstelling van die gevolge word duidelik, hoe die vaskeer-beskuldiginge nou sal ophou, en dit maak hom hartseer.

Die verdrietige wens na ander omgewing word sterker. Hy kyk nog 'n slag grillerig na die dorings, of sy bekrompe fantasie daar 'n witman altemit geware. Dan voel hy 'n kouer rilling sy rugvel rimpel en stap vinnig 'n koers uit.

In hulle hokke bulk die kalwers, saamdringend by die hek, waardeur hulle kyk, met honger-oë, en luister stil of die verte geen antwoord gee nie.

Melktyd is daar. Die lang skadu van Dolf Breed gly oor die werf kraal-toe. Hy self klim op die muur en spioen

vrugteloos die weiveld in vir sover dit sigbaar is met sy verkyker. Ongeduldig draai hy die skuif terug en spring op die grond. Sy wysbroue trek saam onder die plooie van sy voorkop en met volle hand punt hy die lang vaalbaard vinnig en mompel ontevrede: Die onbetroubare skepsel lê bepaald weer en slaap waar hy die beeste vaskeer."

Perdegalop klink agter hom by die woonhuis. Dolf Breed stap soontoe, want hy bemerk die seun van sy buurman.

'n Ergelike voorgevoel vertel hom wat die boodskap sal wees en verhaas sy tred. Die aand-windjie splits die lang vaalbaard en swaai dit weerskante teen die skouers.

,,Oom Dolf! Pa het laat weet, dat oom se beeste gevang is."

En Dolf Breed sweer in sy drif dat hy Kleinbooi sal wegja.

Maar Kleinbooi is by die tyd al baie bulte oor die dorp se koers.

2.

Dis die volgende namiddag.

'n Paar uur te perd van Dolf Breed se plaas lê die dorp, langs 'n myngroep van die Rand. Twee mynwerkers stap in een van die ylbehuisde strate na sy buitenste punt, waar 'n interende agterhoede van geelbestuifde graskolle en blink nuwe huisies, wat met winnaars-fierheid rys, aanduie hoe die veld hopeloos sy eiendomsreg trag te handhaaf.

Die oudste, hoewel nog 'n jong man, met mooi donker snor, kyk helder die wêreld rond en het vastheid in sy gang. Die jongste, kaalgeskeer lyk ouer as hy is, veral nou hy krom loop, met oë somber na die grond, of diep bedenking hom druk. Die dagtaak, volbring in kunsmatige verligting

onder aarde, sterk die natuur se reg op lug en sonskyn, en toe hulle een van die blink huisies ingaan, word gou stoele op die stoep uitgebring, en sittend, traag die voete op die verandaleuning geswaai.

'n Tinger, sieklike vroutjie bring hulle tee en val daarna moeg in 'n maklike rietstoel langs 'n kinderwaentjie, waarin die babetjie sluimer. Die huisgesin van Keytler is kompleet. Die kaalgeskeerde jonkman, wat by hulle inwoon, is haar broer Josef, meestal Sefus en partymaal Sefie genoem, al na gelang deur wie en om welke rede hy aangespreek word.

Keytler se rondkyk-oë bly 'n rukkie gevoelvol op sy swak vroutjie gevestig en oordink planne om haar lot te verlig. Josef, minder bedruk as so pas, daar hy 'n plan bedink het om die kwessies, wat eenselfde hart raak, op te los, voel 'n bevlieging om sy gemoed te lug. Met skugterheid oorleg hy hoe om te begin en is die eerste wat die stilte op die stoep verbreek.

„Say Mac! gaan jy vanaand weer na die ou Missies?" vra hy vir sy swaer, wat hom verheug in die ronde Hollandse doopnaam Bêrend.

Die ou Missies is 'n geheimsinnige dame, wat die toekoms voorspel, geeste kan oproep, blosende jong meisies bly-onrustig maak en op ou meisies jonkheidsblossies tower.

„Aikona!" sê Keytler in die onverskilligste lui houding, met mynersklemtoon. „Sy sien 'n doodkis langs my en dis genoeg om ewig daar weg te bly."

„Ons moet tog almal sterwe," sug die lydenstem van die swak-lewende vroutjie.

Die onderwerp draai vir Sefus in verkeerde koers en hy

bring resoluut sy kwessie uit: ,,Mac, ek het groot ,,mind" om haar te vra of Mabel my wil hê."

Bêrend lag 'n lekker gul lag, wat selfs sy vroutjie opvrolik, maar Josef opgewonde orent bring uit sy lui sitposiesie om beter die dryfveer van sy plan op te som.

,,Sy ,,accept" al wat ek gee en is vol van my ,,jewelries." Dis borsspelde, ,,bracelets" en goue tande. As ek haar nie kry nie, is ek bankrot."

Maar Bêrend lag nog lekkerder, sodat sy swaertjie in vertwyfeling teen die verandapaal leun.

,,Jy is mal, Josef!" kry hy eindelik tot vertroosting.

,,Sefie ,,try" maar, die Oumissies sal jou seker help," bemoedig hom sy suster.

,,Have a sigret!" presenteer Bêrend, en daarmee word die kwessie weggerook, behalwe vir Josef, wat die dampe mymerend volg.

Daar kom lewe in die kinder-rybedjie. Laks wieg die waentjie-wiel in halwe rondte, asof die ligte beweging die vroutjie afmat en as die babetjie bly huil, bring 'n opwelling van moeder-voel veerkrag in haar lede. Die kleintjie kom in skaars wiegende moederarms, maar kyk laggend op in sterk-stralende moeder-oë. 'n Sug ontsnap haar pynlik getrokke mond — 'n sielsversugting na gesondheid. Aanstons word die ligte liefdelas te swaar en wil die moeder dit neervlei in sy bedjie — maar lui voete is van die veranda-leuning afgeswaai en Bêrend gryp sy kind uit haar arms en druk dit vas aan sy breë bors, as moeder moeg weer in die rietstoel neersak. 'n Smartgevoel spreek uit sy oop oë en weer oordink hy die moontlikheid om in haar lot verligting te bring.

'n Kaffertjie in pluiens kom voor die stoep geslenter.

Kleinbooi haal sy gate-hoed eerbiedig af en sê: ,,Missie, ek is baie honger, ek 't verre geloop!"

,,Dit kan ek sien," sê Bêrend, ,,jou klere het wyd geword en jou skoene is omtrent gedaan." Dog tewens sien hy 'n uitkoms en vra:

,,Soek jy werk, Kaffertjie?"

,,Ja baas ek soeke die werk."

,,Kan jy kind oppas?"

Flou word dit in sy donker harsings duidelik, dat daar verskeidenheid moet wees in oppassery en Kleinbooi antwoord dralend: ,,Ek het die bees opgepas, basie."

Keytler gee 'n mynwerkers-ontboeseming en verklaar bars die verskil. Kleinbooi voel meer op sy gemak na die uitval en antwoord openhartig: ,,Ek sal probeer basie."

,,Goed my kleinjong, die Missies sal vir jou kos gee, gaan agterom."

Daar is weer iets wat die beeswagtertjie hinder. Hy kyk skrikkerig om, toe hy agter die huis loop, of 'n witman met 'n vuurgesig wat ook ,,my kleinjong" gesê het, hom nie wil gryp nie.

Winter is daar met sy stof en koue nagte. Op een van die lang aande is daar 'n ,,bridge"-partytjie in die eetkamer van Keytler se woonhuis. Bêrend en sy vroutjie, wat deur verligting van huisarbeid iets van haar vroeër fleur herkry het, speel teen Josef en 'n dogter van die dorp, met die ,,jewelry" deur hom betaal om haar arms en in haar laggende mond. Dis Mabel en verliefde Josef voel o so gelukkig. Die orakel van Oumissies vol mistieke dubbelsinnigheid, het sy skrikgedagtes vir bankrotskap in die toekoms weggeneem.

In 'n hoek wieg Kleinbooi die kinderwaentjie. Nie meer

die beeswagtertjie in sy pluiens nie, 'n splinternuwe Kleinbooi. 'n Eng-sluitende rooigestreepte baadjie en kort broekie van dieselfde stof, wys nou hoe skraal die beeswagtertjie is, maar tewens hoe rats die lyfie sal kan koes en uitsny voor. Ook dra hy nou dit winter is, lang kouse en pas skoene, wat sy dun stappers beklem.

Maar Kleinbooi val die nuwighede vreemd. Sy behoefte aan egaalheid, deur plaaslewe gevorm, kan in die dorpsgewoontes nie aard nie. Nooit het hy so begeer om beeste op te pas as nou in die huisie waar hy vas aan die werk bly, soos die groot Kaffers in oubaas se lande, en nooit kon hy dink dat kind-oppas so'n snaakse ding is nie. Hy mis sy swepie en die klippies in die beesvoetpaaie, sy flenterklere en sy vertrapte skoeisel. Hy verlang na stywe mieliepap en wonder waar die baie geld is, waar die Kaffers in die struise van gepraat het. Eendag het hy 'n sjieling op die tafel sien lê. Hy het dit toe gevat en 'n groot papiersak vol lekkergoed by die koeliewinkel gekoop, en geëet tot sy maag uit sy lyfie wou spring van pyn. Hoe hartseer het hy geword toe sy baas hom boënop 'n pak gegee en beskuldig het van diefstal, waar hy tog net die sjieling maar gevat het. Hy bly 'n vreemdeling voel in die blink huisie en kan met sy enge begrip nooit vat nie, dat kind-oppas ook meen die luiers was, die skottelgoed skoonmaak, die vloer skrop en opvrywe...

Lusteloos roer hy die kinderwaentjie, en mymer oor die hange, waar die beeste gewei het, en wonder of sy oubaas baie kwaad is en wie nou die beeste vaskeer en of hulle sonder wagter loop...

Werktuiglik wieg hy nog die babetjie, wat lankal rustig slaap en kyk droefgeestig na die mense wat so lekker met

die prentjies speel. Opeens is sy arm stokstyf en staan die waentjie roerloos. Sy oë rek wyd en sy mond effens oop en sy verbaasde blik hang vas aan die mond van daardie nonnie, wat so baie lag en waar blink goed blits in die lamplig. Sy hele wese word geboei deur die wondervreemde feit, wat hom 'n raaisel is, dat kooltjies vuur kan bly brand in 'n mond en dat hulle nie seermaak nie. Maar die witman by die dorings se hele gesig was mos ook so...

Hy voel bang vir die nonnie, wat so baie teen baas Josef lag. Of sou baas Josef altemit die vuur nie sien nie, dat hy net allenig met die nonnie praat?...

,,As ek eendag die ,,fortune" het om baie geld op te tel, gaan ons twee Victoria Falls toe, Mabel," sê Josef vol lugkastele en liefde.

,,Ag nee Sefie, ek ,,prefer" 'n ,,trip" na Durban. ,,Oh won't it be lovely," roep sy uit, of die geld al in Josef se sak is.

,,In die dorings is baie geld," mompel Kleinbooi dromerig halfluid, maar luid genoeg om vier harte sneller te laat klop. Kaarte gly ordeloos oor tafel of val op die grond en agt glinster-oë straal op die beeswagtertjie of hulle dwarsdeur hom wil kyk, waardeur sy ruggie so koud kry en krimp. En Kleinbooi voel 'n sterk lus om onder die waentjie te koes; maar hy is te verbouereerd om te roer.

,,Kom nader, my kleinjong en vertel ons," sê Keytler na die rukkie van stil spanning.

Met loom voete en kop voor die bors, skuif Kleinbooi nader, bang, sonder woorde, wat die mynwerkers-terminologie van sy kortgebonde baas laat vloei in haastige drif. Dit wek die moed van Kleinbooi 'n ietsie op omdat sy aard daarin meer tuis voel. Met bang oë kyk hy sy baas vas aan en vra oorbluf: ,,Baie?"

„Ons is nie jou speelgoed nie! Vertel waar is die geld. Het jy dit gehoor, jou niksnuts?"

Die beeswagtertjie kry kontrole oor sy verbeelding en vertel wat hy in die dorings gesien het, sonder begrip van onderskeid tussen feit en visioen.

Keytler voel teleurgestel. Sy nugter verstand kan die swewende man met sy vuurgesig nie verklaar nie.

„Kan dit nie altemit die „spirit" wees nie, wat hom die geld gewys het?" merk sy vroutjie op.

„Ja!" roep Missies-vererende Josef opgeruimd, „sy sal ons vertel; kom saam Kleinbooi!"

Die beeswagtertjie kom in die geheimnisse van die ou Missies, waar sy bang verbeelding duisend geeste sien en hy soveel bevrediging in die opsig gee, dat Josef, as hulle tuis kom, sy swaer ook oortuig van 'n werklik verborge skat in 'n lap dorings, en in gloeiende woorde vertel hoe die Missies selde so'n „first-class" medium gesien het.

Dit word besluit, dat Keytler, Josef en Kleinbooi eerskomende Saterdag op ekspediesie sal uitgaan.

In die blyste stemming en onder troue belofte van geheimhouding breek die „bridge"-partytjie op...

Kleinbooi wil vlug van die vreemde plek, maar is te bang om sy kop effens van onder sy komberse uit te steek, waaronder hy opgerol lê soos 'n klein ystervarkie. Toe die dag breek, roep baas Bêrend die kinderoppassertjie om ketel te kook, en kom kort daarna weer die geskiedenissie uithoor.

Kleinbooi wonder wat makeer die baas vanmôre, dat hy so vra en bly vra; hy het mos alles vertel. Weer gebeur daar vir Kleinbooi nog baie vreemde dinge. Hy kan dit nie verstaan nie, dat sy Missies hom oppas, of hy die babetjie en sy Kleinbooi is, en hom ook telkens wil uithoor. En hoekom gee sy hom 'n sjieling, wat hy bang is om aan te vat?

Het hy dan nie eendag 'n sjieling gevat nie, toe hy 'n pak slae gekry het? Maar nog meer is hy verwonderd, as hy effens uit die huis geglip het om nog 'n sjieling te kry van 'n man met 'n ysterperd, wat self loop en baie raas, en wat hom vra waar sy oubaas woon en hoe sy oubaas se naam is, en hom toe sê om agter op die ysterperd te klim, dan sal hy hom nog 'n sjieling gee. Die ou Kaffers in die struise het darem reg gepraat, hy kom nou eers agter hoe baie geld daar in die dorp is. Maar hoe het hy geskrik toe hy sien dat daardie man ook 'n gloeikooltjie in sy mond het, wat bly brand nes die nonnie se kooltjies. Of sou hulle broer en sussie wees? Hy was bly toe die Missies hom net haastig roep, en kon nie mooi die groot woord oor vertel nie, wat die man gesê het; maar die Missies het daaroor gelag en hy saam, omdat die Missies gelag het.

Sou hy nou eers die dorp begin te verstaan? Dit lyk of almal notiesie van hom neem, nes die stadkaffertjies van die kafferdokter, wat so baie slim is. Hy begin ook amper so slim as die dokter te voel, want vernaam baas Josef luister alte graag nou na hom...

3.

Saterdagmôre breek aan.

Die kalme stilte van buitelewe word ongewoon verbreek deur die kort stampe van 'n moterrywiel wat soos die meksim uit oorlog se tyd, ver oor die rante gehoor word. Dolf Breed kyk op van sy werk. 'n Stofstreep kom vinnig nader, en toe dit sy plaaspad indraai, is oom Dolf se gedagte in 'n oogknip se tyd drieërlei.

'n Veearts, wat kom kwessies soek.

'n Jood-afnemer, wat duidelike portrette onduidelik wil vergroot en tegelyk testamente verkoop met Bybelse op-

skrifte soos: ,,Gij kinderen zijt uwen ouderen gehoorzaam in den Heere; want dat is recht."

'n Geregsbode, wat kom verneem waar iemand bly, wat moet gedagvaar word: want oom Dolf se gewete is in die opsig vir homself gerus.

Toe die kort-knalle minder haastig word en die laaste stampie so ternouernood uitgekom het, staan die masjien onder die man en sit hy dit op sy stel. 'n Lang persoon in lang stofjas kom met stywe stappe nader.

,,Môre meneer Breed!"

,,Wie is neef as ek mag vra?" vra oom Dolf nietemin en neem met kalme verwondering die vreemdeling deeglik op, toe hy gegroet het.

,,Ek is Campbell. Ek kom jou sien oor 'n groot saak," sê hy, en hoewel in die ganse omtrek geen mens te sien is nie, vervolg die vreemdeling met fluisterstem: ,,Hier is goud op jou plaas."

Ek was verkeerd, dink oom Dolf: 'n ,,prospektor" altemit, en hy gee so'n kort laggie en sê met ekspert sekerheid, terwyl hy met sy hand na verre heuwels wys: ,,Sien jy daardie rante: daar loop die rif!" en hy korswil verder, want hy het Campbell goed bekyk, ,,My liewe neef, in jou mond is meer goud as op my plaas."

,,Meneer Breed, jy verstaan my verkeerd," is die haastige antwoord en hy tik oom Dolf op sy bors met iedere woord wat hy nou met klem uitspreek. ,,Ek meen 'n verborge skat."

,,Hoe sê?" vra oom Dolf en sy oë word groot-rond.

,,Ek sal dit vir ons uithaal om die helfte."

Uit blye verrassing sê oom Dolf: ,,Ons kan so'n plan maak." Dog bedagsamer en meer op sy hoede — want 'n

natuurlike agterdog teen elke vreemde is sy normale gemoedstoestand — vervolg hy: „Maar wag eers neef, waar kry jy daardie wete?"

„Meneer Breed, vra my niks verder nie, gee my net die uitsluitende reg om dit op te grawe en daarvoor alleen sal ek jou vyf pond betaal."

Oom Dolf punt stadig sy lang baard met volle hand en sê langsaam: „Wel, ek glo nie, ek sal objeksie hê nie."

Hy laat die bedrag wat Campbell hom gee pond vir pond sekuur in sy broeksak gly.

„Nou kan jy 'n skriftelike reggie uitmaak as-jou-blief."

Maar hier steek oom Dolf vas. Met 'n beslistheid wat die vreemdeling nie verwag het nie, sê Breed: „Kyk neef, ek is 'n wonderlike man. As ek ja gesê het bly dit ja, maar my naam teken ek nie. Hier is jou geld."

„Nee wag! wag! moenie haastig word nie; ek wou maar net sekerheid gehad het, maar jou woord is voldoende."

„Neef, in my is geen bedrog nie," sê oom Dolf gemoedelik, „kyk, neem my nou daarvoor."

Campbell gaan terug na sy moter.

In 'n ligte trollie, met twee sukkeldraf-muile bespan, ry die twee hoopvolle manne en Kleinbooi op die pad met sy gulde end.

Hoop laat Keytler 'n sagte lewe vir sy vroutjie uitdink en op 'n stil plasie met hulle kindjie.

Hoop laat onmusikale Josef 'n singlus uiter wat eentonigheid tart en met verveling die spot sal drywe. 'n Alombekende wysie van omtrent vier reëls het 'n uurtjie die voorreg om met halsstarrige herhaling deur Josef se neus te gons. Dis 'n siel-treffende Engelse liedjie, waarin 'n meisie op die strand gesoen word, 'n skeepsbemanning lag, en

die held ten slotte na verre geweste padgee. Telkens, slag vir slag kresendeer die neusgeluid die slotreël: ,,I'm off to Baltimore!" om weer te laat soen, te laat lag, ad infinitum, met omgewing-influenserende dreun, sodat dit naderhand selfs lyk of die muile hulle draf na die wysie reël en simpatie betuig met die reisiger, wat so ver weggaan, by wyse van kortstondige versnelling in hulle sukkeldraf.

En vir Kleinbooi is dit of hy in die struis sit naby hulle musikant Geelbooi, wat, met sy kop op die skouer, padgee vir die rook van die vuurtjie tussen sy voete, op sy konsertiena die mooi stukkie speel, wat ook nie end het nie. En die skoot wanneer baas Josef harder sing, dan rek Geelbooi die konsertiena of hy die ding wil uitmekaar skeur. En hy wonder, of baas Josef dalk by Geelbooi geleer het...

En Keytler het allengs sy visioen-dromery moes opgee, om teen wil en dank te luister, met die onvermydelike gevolg, dat hy soetjies begin saam brom. Eindelik kom sy lewendige temperament in opstand teen die meedogenlose eentonigheid. Hy gee die sanger 'n stamp en sê:

,,Ag nee, Josef, ,,chuck it man!" jy maak 'n mens ,,fedup"; ek wens jy's anderkant daardie plek."

Toe die trollie naby die lap dorings stil hou, kom 'n man uit die boskasie te voorskyn.

,,Hallo Josef!" roep Campbell.

Josef herken sy mededinger om die besit van sy hartsideaal. Hy word doodsbleek en fluister: ,,Mac, Mabel het verklap."

Kleinbooi koes weg agter die trollie. Dis die man met die kooltjie in my mond, wat hom 'n sjieling gegee het en nog een wou gee. Bêrend sit sy hande in die sy en neem die indringer vol gramskap op.

,,Business is Business,'' Mr. Keytler. Ek het die reg van die eienaar gekry.''

Josef staan of hy liewers in Baltimore wil wees. Campbell vervolg: ,,Gee die Kaffertjie en ons ,,split'' die ,,gain.''

Bêrend gee 'n onderaardse term en bars uit: ,,Ek sal dit ,,watch,'' jy het ons 'n lae ,,trick'' gespeel, maar ,,you'll suffer for it!''

,,O, dis my ,,lookout'' daardie!'' sê Campbell met onverstoorbare kalmte as 'n man wat van sukses bewus is.

Maar Keytler het sy besluit geneem en stap resoluut na die plaas se woonhuis.

Dolf Breed, verdiep in blye raaisel, is nog meer verwonderd, toe weer 'n vreemdeling hom by sy naam groet en ook permissie vra, om 'n verborge skat op te grawe.

,,Neef, om jou die waarheid te sê moet ek lieg en dit wil ek nie; maar wag!'' Oom Dolf dink so'n rukkie na en vra dan opgeruim: ,,Hoeveel verborge skatte is daar?''

,,Net een waar ek van weet. Die Rooinek het ons op 'n lae manier voorgespring, maar sonder my Kaffer, sal niemand dit uithaal nie.''

,,Dis maar Engelsman se manier,'' meen oom Dolf en vra, in geen geringe mate nie afgekoel, of die saak op kaffer-praatjies gegrond is.

,,Vir sover, meneer Breed, dat die geeste my Kaffertjie dit geopenbaar het. Hy het die man gesien, wat dit begrawe het,'' sê Keytler met oortuiging.

Oom Dolf skud sy kop ongelowig en vra kortaf: ,,Watter man?''

,,Die gees, meneer Breed, die ,,spirit''!''

Maar oom Dolf bly lank stil met spytige gevoel van teleurstelling. Menslik-graag-wil egter, koester 'n sprankie

hoop en oom Dolf sê eindelik: ,,Dit word laat neef. Die beste plan is, maak met die Engelsman maats. Kom ek stap saam."

Campbell drentel vergenoeg oor sy slimheid. Josef sit op die trollie oor onbetroubaarheid van Eva se geslag en peins, geduldig in hinderlike rook, wat uit 'n lui misvuurtjie opdwarrel, deur Kleinbooi kort-kort aangeblaas. Toe Keytler en oom Dolf aankom, stap Campbell nader, laat Josef hom met 'n diep sug stadig van die trollie afsak, en hurk Kleinbooi bang agter die wiele.

Maar Kleinbooi moet nader kom.

Die beeswagtertjie sluip om die wa in die ellendigste verleentheid wat hy ooit geken het, en dis goud wêrd om die forse wese van sy oubaas te spioen. Die naam het sy opmerksaamheid geskerp en 'n gedagte laat opkom, wat die vreemde rooistreep-baadjie kortliks gesmoor het. Maar toe hy sy beeswagtertjie herken, verander die rustige meegaandheid in 'n verwondering wat sy toorn opwek, sy gelaat streng maak en sy oë laat fonkel.

Deurdringend-somber roep hy vir die Kaffertjie, wat sy kop nie durf oplig nie en flou sê: ,,Oubaas?"

,,Kleinbooi kom saam!" en tot die omstanders sê oom Dolf: ,,Dis my beeswagtertjie, wat weggeloop het."

Maar Campbell en Keytler spring voor, as twee bondgenote wat vir een saak gaan veg.

,,Meneer Breed, laat hy ons eers wys!" Oom Dolf lag 'n gebrekkige kort laggie en sê:

,,Goed, laat hy hulle wys as hy kan. Ek sien, hy het nog sy ou maniere, hy het mooi vasgekeer." Weer lag hy so'n gebrekkige laggie, maar vervolg driftiger: ,,Ek het al meer sonde en ergernis gehad vandat hy weggeloop het as wat

hy wêrd is. Die skade moet hy ook indien." En tot Kleinbooi: ,,Jou leuenagtige klein bog! Hoekom het jy my dan nooit hiervan vertel nie?"

Nog verleë, maar nou omdat soveel oë hom aankyk, antwoord hy skaam-openhartig: ,,Oubaas, dis daarvoor wat ek weggeloop het, die man hy wou vir my doodmaak daarso." Kleinbooi gril werklik, toe hy na die dorings wys.

,,Stap voor!" gebied sy oubaas.

Met hunker-stap, deur selfbedwang getemper, volg 'n stil groep die beeswagtertjie, wat vir sy rol as hoofpersoon maar min ambiesie voel en tyd het om uit die beeste, wat wei-wei naderkom, op te merk, hoe baie maer Sinkwas en Makman geword het.

Voor 'n oop kol in die dorings bly hy staan. Vaag aanwysend swaai hy die hand met onseker beduie oor die kaal plek en omringende boskasie en sê twyfelagtig: ,,Hier het ek omtrent die man gesien." Dit is vir hom, of die droomgesig ook daar, of dieper in die dorings kon gewees het.

Sigbaar is die teleurstelling in die oë, wat mekaar aankyk met stille vraag, en daarna pas die manne voet vir voet gebuk die kaalte af en steek hulle skerp blikke in elke duim van die gewone doringgrond.

Oom Dolf skud weer sy kop, en bly buite staan en kyk of sy beeste almal is, wat verby gaan.

,,Oubaas, hoekom die beeste dan so maer?" waag die Kaffertjie dit om op te merk, onverskillig vir wat in die bome aangaan. Sy Oubaas kyk hom aan vir enkele sekondes en dit is vir Kleinbooi of hy deur die grond wil sink. Hy kry geen antwoord nie, maar tog voel Kleinbooi tevrede.

,,Ons moet wag tot dit donker is," merk Josef op. Dis die eerste geluid wat hy gee na die ontdekking van Mabel

se ontrouheid en nou lê sy enigste hoop nog in die geestewêreld.

„Ja," sê Keytler, toe hulle uit die bome kom, „die gees sal hom wys."

„Ek glo niks aan daardie nuwe gelowe nie," sê oom Dolf ongeduldig en vervolg ernstiger, „maar ek glo aan 'n wonderbaarlikste bestiering van Gods almag." En tog, ook kragtens die oortuiging, koester hy 'n blye onsekerheid, wat hom noop om tot donker te wag. Hoop op voordeel vorm die twyfelgedagtes, wat aangevang het met „indien" en „altemit," en help die hart waar dit met rede twis.

„Kook ketel vir ons Kleinbooi," order Bêrend.

Die winterwarmte sak weg met die son. Kille aandlug bring die vier manne om die vuurtjie met sy singende keteltjie. Onmerkbaar dog gewis skep die kombinasie 'n gees van verbroedering, sodat Keytler met sy simpatieke, nieteenstaande driftige aard, ook Campbell 'n sigaret aanpresenteer net as vir die ander, en Campbell onderhoudend word in spookverhaaltjies en geesverskynings.

Oom Dolf hou lomp die sigaret met duim en wysvinger tussen ruigbehaarde lippe of dit van yster is, en rook of iemand hom met 'n sweep opdryf. Hy voel verlig toe sy snorbaard begin te skroei waarop hy bedaard sy py stop, om ook nou lekker in die gesels te deel, waarin selfs Josef nou en dan 'n woordjie meng.

×

In aandskemering en flikkerskyn van die vuurtjie sit Kleinbooi op die disselboom. 'n Tuis-voel het hom wonderlik bly gemaak. Wat hy gemis het, kom so stadigaan terug. Die hange word nou donker, maar sy beeste het vandag tog daar gewei en ook het Oubaas hom alweer beskuldig. Hy voel weer beeswagtertjie. Mymersiek soos in die

veld wanneer hy beeste oppas, bepeins sy eng verstand hoe anders as sy oubaas, baas Bêrend en baas Josef is, en wonder hy hoekom sy hart so oop gaan vir oubaas se stil raasmanier, so egaal as die dorings, wat hom so sterk maak, dat sy begrip dit woord vir woord kan vang, en selfs al kyk sy oubaas net soos flus, toe hy gepraat het oor die beeste, dat hy so goed verstaan wat oubaas meen. Hoekom sy hart so toeknyp en skelm-bang word as baas Bêrend so hard raas, of hy die blink huisie wil verbreek, maar tog niks roer nie, en daardie groot woorde laat rol, soos kafferdokters, wat regtig dolosse gooi vir goue geld.

Nee! baas Bêrend is darem snaaks, amper nes baas Josef, wat vinnig Hoog-Engels praat en heeldag aanhou, as hy kwaad word. Of dink baas Bêrend en baas Josef altemit dat hy groot woorde en Hoog-Engels kan verstaan?...

Al die sterre, wat winterhemel kan wys, wedywer in die stil koue om die meeste te skitter.

Met brom-gefluister, waar behoefte om gehoor te word, praat eis, of opgewondenheid gedagtes nie kan dwing om te swyg nie, stap weer vier manne agter die skrale figuur wat in lanternlig met opgetrekte skouers en hande in sy broeksakkies koulik aanstap en wonder hoekom hy dan in die donker weer moet wys, wat hy in helder daglig reeds en beter kon beduie het. Baas Bêrend en baas Josef hou mos van die donker om rond te loop, as oubaas en al die stad-kaffertjies al lankal rus...

„Sefus maak dood die kers," sê Keytler op diepe graftoon.

Die sterre loer deur stil takkeweefsel, wie tog in diep duister daar onder so simpel dink om beter nou te sien.

,,Kleinbooi!'' brom dieselfde somber stem, ,,kyk mooi,'' en na 'n kort pouse van asemlose stilte, ,,Sien jy iets?''

,,Nee baas, basie het mos die kers doodgemaak,'' antwoord die beeswagtertjie en 'n verwyt lê in sy toon. Hy bewe van koue en kan sy rol nie besef nie.

,,Kyk oor jou linkerskouer,'' sê Keytler vinniger; en Kleinbooi draai werktuiglik sy boonste meganisme tussen koud-opgetrekte skouers en kyk oorbluf in Josef se kaal gesig, wat vaag deur die donker dring.

,,Sien jy iets?'' vra Keytler na so'n rukkie weer.

,,Basie?'' is die verbaasde antwoord.

'n Mynwerker se hart breek los in tegniese terme en gee sy vraagherhaling klem, waarop Kleinbooi onskuldig net die waarheid sê:

,,Ek sien vir baas Josef.''

,,Steek op die kers maar, Sefie, ons is 'n lot ,,fools,'' '' sê Keytler in berusting en dink met hartseer hoe diep teleurgestel sy vroutjie sal wees, as hulle tuis kom middernag.

Maar die een wat kapitaal gesteek het, gryp die Kaffertjie, of hy die goud wil uitwring, en vra wanhopig: ,,Waar is die goud!''

,,Ek weet nie baas, dis nou mos donker,'' sê Kleinbooi, wat van pyn bewe en wil wegdring oubaas-toe.

,,My liewe meneer Campbell,'' sê oom Dolf, wat van die gek spul meer as genoeg het en tevrede is met vandag se besigheid, ,,'n Kaffer bly 'n onbetroubare wese; moet jou nooit op hulle verlaat nie. Soek môre weer, onthou net ek moet helfte kry.'' Op diepe ondertoon vervolg hy: ,,Kom Kleinbooi! Nou moet jy in jou spore trap, gehoor!''

Die breë lyf van oubaas wys die weg. 'n Warm, bly gevoel deurstroom sy koue lede, toe Kleinbooi trippel-stap in

die beeste se spoor, wat in die helder sterlig donker tussen vaal gras kraal-toe kronkel. Nog net sy flenter-klere en gatehoed, en sy vertrapte skoeisel, sy swepie moes hy hê.

Hoe sal die beeste môre kyk, as hy die kraalhek oopmaak! Hulle sal so stadigaan verbystap, of hulle sku is vir die vreemde wagtertjie. Dan sal hy Makman roep en almal sal bly staan en halfpad omkyk, en dan brul dat hulle hom herken het...

---